# Die Nederduitsch Hervormde

# Gemeente

# Krugersdorp

1891–1991

Kálmán Papp

Opgedra aan my vrou

Dankbetuiging aan

- prof A. Pont vir die voorwoord
- ouderling Peet van Staden vir die taalversorging.
- ds. Kobie Coetzee vir die tipografiese versorging
- die dogtergemeentes wat finansieel bygedra het tot hierdie boek

# Die Nederduitsch Hervormde

# Gemeente

# Krugersdorp

1891–1991

# Inhoud

# Voorwoord

Dit is met groot waardering dat ek hierdie kort woord skryf ter inleiding van ds. K. Papp se geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde gemeente Krugersdorp.

Die gemeente van Krugersdorp wat in l89l gestig is, is een van die eerbiedwaardige gemeentes in ons kerk. Dit nie net vanweë die feit dat die gemeente nog uit die tyd van die Zuid-Afrikaansche Republiek dateer nie, maar veral omdat daar in die gemeente altyd sterk leiersfigure was. In die lang ry van predikante, ouderlinge, diakens en lidmate wat in die gemeente geleef, gewerk en gebou het was daar baie wat ook op die breër terreine van die kerk, die volks- en openbare lewe belangrike bydraes gelewer het. Met groot sorg, wat getuig van ´n merkwaardige speursin en volhardende navorsing, het ds. Papp aan hierdie interessante figure aandag gegee. Juis deur dit te doen, het hy menige vergete feit en merkwaardigheid weer na vore gebring en so die geestelike erfenis en tradisie van die gemeente verryk.

´n Gemeentegeskiedenis word gewoonlik as klein- of streekgeskiedenis aangedui. Tog word in hierdie werk weer duidelik hoe belangrik die noukeurige optekening van hierdie geskiedenis is en bly. Hier word weer ´n stuk geskiedenis van die republikeinse Afrikaner ontvou en ons merk weer iets van die rykdom van ons kerklike en volksverlede.

Ds. Papp wat nou byna veertig jaar in die gemeente staan, het ´n groot deel van die geskiedenis van hierdie gemeente help maak. Die toewyding, die sorg, die liefde waarmee hy hierdie geskiedenis skryf vertel ook die verhaal van hoe hy tuisgekom het in ons kerk en volk. Daarmee en daardeur word ook iets duidelik van hoe die gemeenskap van die gelowiges in ons kerk beleef word en hoe die weë van die Here ons, wat mense is, kan bring daar waar Hy ons wil gebruik. As mens ten slotte psalm 78 weer lees, dan word dit dáár duidelik dat die doel van alle geskiedskrywing is- "so sal hulle dan op God vertrou en nie vergeet wat Hy gedoen het nie, maar gehoorsaam wees aan wat Hy beveel het".

Dit is my oortuiging dat hierdie geskiedeniswerk aan die voorwaardes voldoen. Daarom sal dit sekerlik ook bydra om die gemeente in sy geloof en vertroue op die Drie-enige God te bou.

Prof. dr. A. D. Pont.
Departement kerkgeskiedenis.
Universiteit van Pretoria.

## Inleiding

In 1966, toe die gemeente Krugersdorp sy 75ste bestaansjaar gevier het, het ek die eerste keer ernstig begin belangstel in die geskiedenis van my gemeente. Dadelik is ek gekonfronteer met die droewige feit dat daar geen kerkraadsnotules van die jare 1881–1910 gevind kon word nie. Dit het die kerkraad reeds op 19 September 1916 ontdek toe ´n brief van die Kaapse Kerk bespreek is wat medewerking gevra het van al die gemeentes van die drie Hollandse Kerke van Suid-Afrika vir die publikasie van ´n kerkalbum met die kort geskiedenis en enkele foto's van elke gemeente. Die kerkraad wou graag saamwerk en daarom is daar ´n kommissie benoem om die stigting en die vroegste geskiedenis van die gemeente te ondersoek en op skrif te stel. Dié komitee het reeds op 20 Oktober bymekaargekom onder voorsitterskap van ds. Jac. van Belkum, die stigter en konsulent van die gemeente. Vanweë die groot haas kon behalwe die voorsitter slegs die broeders D. H. Möller, G.P. Brits, J. Labuschagne, S J. van der Merwe en ´n mev. Bodenstein teenwoordig wees.

Jammer genoeg het die komitee net twee bladsye aan die beskrywing van die amper twintig jaar gewy, wat uit die oogpunt van geskiedskrywing weinig beteken. Die skriba, D.H. Möller, het dit nog verder verkort en saam met die foto van die eerste kerkgebou en van ds. S.J. Strydom, die destydse predikant, na Kaapstad gestuur. In 1917 het die lywige boek getitel *Ons Kerk Album* verskyn en hierin kry ons die eerste beskrywing van die gemeente Krugersdorp.

Die gebrek aan notules van die eerste twintig jaar dwing my om dié tydperk anders as gebruiklik aan te bied. Ek het gegewens oor die oudste kerkraadslede en lidmate in die notules van daardie gemeentes gaan soek waaraan hulle behoort het voor die stigting van Krugersdorp en verder in buitekerklike bronne. Dit bring mee dat ek soms meer besig was met die persoonlike en familiegeskiedenis van lidmate pleks van hul rol in die gemeente Krugersdorp. Daar is ongelukkig ook lidmate wat geen rol in die vorige gemeentes of in die openbare lewe gespeel het nie en daarom totaal onbekend is, behalwe dat hulle name in die doop- of lidmaatregisters verskyn.

Ds. Kálmán Papp

## Voor die stigting

Die oorspronklike gebied van die gemeente Krugersdorp bestaan uit dele van vier verskillende gemeentes – Pretoria, Rustenburg, Potchefstroom en Heidelberg. Dit het aanvanklik saamgeval met die distriksgrense van Krugersdorp, wat op 9 Oktober 1894 deur die Staatspresident van die Z.A.R. geproklameer en op 30 April 1895 gewysig is.[1] Omdat in die proklamasie nie net name van plase wat die grens gevorm het nie, maar ook hul eienaars genoem is, is dit die moeite werd om dié deel woordeliks aan te haal:

> De lijn zal beginnen op een punt tusschen de plaatsen Klein Paardekraal van F.E., D.C., L. Geldenhuis en anderen, en Langlaagte; van daar in het Veldcornetschap van de wijk Witwatersrand, district Pretoria, over de plaatsen Waterval van L. Alberts, Boschkop van C.J. Smit,. Zandspruit van J. Botha, Nooitgedacht van Nicolaas Smit, Bultfontein van C. Pretorius, Roodewal van W. Kok, Mooiplaats van J.E. Erasmus, tot op de plaats Rhenosterspruit van G. Nagel; van daar in westelijke richting over de plaatsen Diepkloof van W. Kok, en Hartebeesthoek van de Weduwee Pretorius, tot aan de grenslijn van het district Rustenburg; van daar gaat de lijn over de plaats Remhoogte van N. Venter tot op de hoogte van Magaliesberg; van daar met die hoogte tot op de plaats Doornhoek van Koert Grobler; van daar gaat de lijn over de plaatsen Doornkloof van C.G. Bodenstein, Witfontein, Rietvlei, Koesterfontein No. 433, Kaalfontein No. 829, Houtkoppies en Holfontein; van daar gaat de lijn naar Holfontein van Frey over Doornfontein van G. Kock, Elandsfontein van H. van der Merwe en B. Greyling, Oog van Wonderfontein van W.J. van der Merwe en J.S. Roos, over Driefontein tot naar Doornkloof van A.J. Oosthuizen en T.F. Steyn op Gatsrand; van daar oostwaarts met de hoogte van Gatsrand over de plaatsen Rietfontein van J. Geldenhuis, Elandsfontein van R. Dreyer, Modderfontein van J. Pretorius, Jachtfontein van J.T. Martins, Elandsfontein van W. van Tonder (de lijn van Heidelberg); van daar over de plaats Hartebeestfontein van de Weduwe van Staden, Elandsfontein van van Vuren, Steenkamp en Viljoen, Bronkhorstfontein van E.A. van der Merwe en anderen, Olifantsvlei of Eikenhof van C.J. Neethling en Diepkloof, aansluitende met de grenslijn tusschen Krugersdorp en Johannesburg voormeld.

Hierdie gebied wat ontrent 350 plase bevat het, was ´n groot gebied[2] wat egter met die aankoms van die eerste blankes bykans onbevolk was. Nie omdat die gebied geen bevolking kon dra nie, want die blanke intrekkers het oorvloedige tekens van die vorige inwoners aangetref.

Daar was verlate kafferkrale, myne en landerye, en dikwels moes die blankes tydens die intog die makabere gekraak hoor van osswawiele wat oor doodsbeendere ry. Twee moordhordes het kort voor die blanke intog verwoesting onder die Bantoebevolking aangerig. Vroeg in die jare twintig van die vorige eeu het die Mantatese al die stamme wat hulle in die gebied noord van die Vaalrivier aangetref het, uitgemoor. Daar word gemeen dat die Mantatese tussen agt-en-twintig en dertig stamme op dié wyse uitgemoor het voordat hulle uiteindelik deur die Bangwaketsistam verpletterend verslaan is.[3]

Kort ná die slagting het daar ´n nuwe stam, die Matabele verskyn. Sy aanvoerder was ´n voormalige indoena van Shaka, wat uit vrees vir die Zoeloeheerser in 1824 met 20 000 volgelinge oor die Drakensberge getrek en sy ryk in die Magaliesberge gevestig het. In sy tog uit Zoeloeland het hy alles en almal wat in sy pad was, vernietig, want sy doel was om ´n woestyn te skep tussen homself en Shaka.[4]

Toe ´n jaggeselskap onder aanvoering van Stephanus Erasmus die Magaliesberge in 1836 bereik het, is hulle deur die Matabele in ´n lokval gelei en almal behalwe drie is gedood. Die Voortrekkers het ´n strafekspedisie gereël onder Gerrit Maritz en Andries Hendrik Potgieter, waarby die Griekwastamhoof Peter Davids, asook die Barolongstamhoofde Matchawe, Moroko, Tawane en Gontse hulle aangesluit het. Die ekspedisie het vroeg in 1837 van Thaba ´nchu vertrek en die Vaalrivier vinnig bereik.

> Matchawe believing that the cattle and the captives taken in the previous year from the Emigrants had been removed by the Matabele to their King´s former head kraal (the spot now known as Moselikatse´s or Umsiligaa´s Nek, not far from the present town of Pretoria), guided

---

[1] *Staatskoerante van die Z.A.R.* 7-11-1894 en 1-5-1895.

[2] Staats-Almanak 1897.p.323.

[3] *J F. Potgieter Die vestiging van die blanke in Transvaal (1837–1886) (doktorale proefskrif P.U. vir C.H. O.).*

[4] G.McC. Theal: History of South Africa from 1795 to 1872, Deel 5, p. 546.

> the expeditionary force in a north-easterly direction through the ridges of the Gatsrand. Up to this point not a single Native had been met. All the country seemed to be without inhabitants. But now abundant evidence of the existence of a dense population in former days became noticeable. All through the fertile and well-watered region of the Gatsrand, and further to the north, the Afrikanders found large and extensive ruins of villages and Native kraals, as well as huge heaps of skeletons – the bones bleached white as snow in the fierce sunlight. In some places the remains of the dead were so numerous, and covered such lange areas of ground, that it was impossible to count the numbers of skeletons. The white men saw those mounds of human bones, the heaps piled up so thickly on the plains of the desolate land, in silent awe. Even the horses shivered and trembled at sight of the gruesome relics of the dead.[1]

Potgieter en Maritz het Mosega, die nuwe militêre kraal van Moselekatse, naby die huidige Zeerust op 6 Februarie bereik. Hy self en ook sy groot indoena was afwesig. Die aanval vroeg die volgende oggend was 'n groot verrassing en het ná 'n strawwe geveg geëindig met die vlug van die Matabele en die verwoesting van Mosega.

Teen die einde van dieselfde jaar is 'n tweede aanval teen Moselekatse geloods onder Potgieter en Piet Uys . Dit was die nekslag vir die Matabeleryk. Moselekatse en sy volgelinge het oor die Limpopo gevlug en sy nuwe ryk in Matabeleland gevestig met Bulawayo as hoofstad.

Na die verdrywing van die Matabele was die land oop vir die vestiging van die blanke. Maar die nuwe intrekkers het nie onmiddellik na hul aankoms in die gebied benoorde die Vaalrivier oor die hele ontvolkte gebied versprei en hulle permanent gevestig nie. Hulle het hulle aanvanklik naby mekaar gehou in wat hulle genoem het maatskappye of kolonies, dit wil sê bevolkingskonsentrasies in bepaalde gebiede. Sulke maatskappye het ontstaan by Potchefstroom, Ohrigstad, Soutpansberg en Magaliesberg – wat een na die ander ontstaan en waaruit uiteindelik gemeenskappe en dorpe ontwikkel het. Uit elkeen het namate hulle digter bevolk geraak het, weer kleiner hegte eenhede ontstaan.[2]

Só het in die streek wat later die gebied van die gemeente Krugersdorp sou word, bevolkingskonsentrasies ontstaan soos Gatsrand uit die maatskappy van Potchefstroom en Hekpoort uit dié van Magaliesberg.

Op die Gatsrand gebied kry ons al baie vroeg bewoonde plase[3] en onder die name van die eerste plaaseienaars ondek ons verskeie wat self, of hulle nageslagte, (sommige tot vandag toe), 'n rol gespeel het in die geskiedenis van die Gemeente Krugersdorp. Bv. S. Prinsloo van Rietfontein, J.T. Martins van Jachtfontein, C. Marnewick van Geluksfontein, B.C. Greyling van Driefontein, J.J. Nortjé van Paardefontein, H.C. en J.C. van der Merwe van Houtkop.[4]

Wat die Hekpoort gebied betref, dra ons kennis van 'n kerkviering op 21 Desember 1848 op die plaas Hekpoort wat aan kommandant Gert Kruger, 'n oom van die latere president Paul Kruger behoort het. Dit het onder leiding van dr. P.E. Faure en dr. W. Robertson plaasgevind. Die opkoms was groot en daar is 109 nuwe lidmate aangeneem en voorgestel en 233 kinders gedoop; die offisiële verslag sê 235, maar in die doopregister kom slegs 233 name voor. Een van hierdie aannemelinge was Gesina Susanna Frederika Willemina Kruger, gebore Du Plessis, die tweede vrou van Paul Kruger met wie hy n 1846 getroud is maar wat nog nie aangeneem was nie. Onder die dopelinge was 'n seun van generaal Hendrik Potgieter wat op twee weke na vyf jaar oud was; drie kinders van Casper J.H. Kruger en Hilletje Levina Theresia Kruger, gebore Du Plessis, die vader en die stiefmoeder van Paul Kruger, waarvan die oudste al oor die vier jaar was. Verder is daar ook 'n kind van Paul Kruger self gedoop, sy oudste seun Casper Jan Hendrik, gebore 22 Desember 1847. Dit is opvallend dat ook hierdie Voortrekkerleiers sulke groot kinders gehad het wat nog gedoop moes word en dat Paul Kruger se vrou nog nie aangeneem was nie.

---

1 J.C. Voigt: *Fifty Years of The History of The Republic in South Africa. 1795–1845* Vol.1.p.320.

2 F.J. Potgieter: *Die vestiging van die blanke in Transvaal (1837–1886).*

3 *Registrateur van aktes (TAB),verw.2433: Plaasrequestenregister 1838–1851; en ook verw.2689: Indeks van transpotboek 1838–1862.*

4 Elize Sonja van Eeden: *Die geskiedenis van die Gatsrand vanaf die vestiging van die trekkergemeenskap omstreeks 1839 tot die proklamering van Carletonville in 1948. M.A. verhandeling van die Potcheftroomse Universiteit vir C.H.O. 1988.*



Een van die oudste gesinne van die Gatsrandgebied,
J.C. Marnewick met kinders en kleinkinders

Maar dit behoef mens nie te verwonder as onthou word dat die mense nie sonder rede wantrouend was teenoor ds. A. Murray sr. en ds. P.K. Albertyn nie, wat in April van dieselfde jaar op Potchefstroom was en dat baie hulle afsydig gehou het. Hulle sou ook baie wantrouend teenoor dr. Faure en dr. Robertson gestaan het as hulle geweet het dat hierdie twee predikante in oorleg met Sir Harry Smith na Transvaal gestuur was en dat hy selfs hulle reiskoste betaal het. Met hierdie kerkviering is daar behalwe die reeds dienende ouderling P.J. van Staden sr. ook nog twee diakens gekies, Casper J.H. Kruger, die vader van Paul Kruger, en J.F. Schutte om Magaliesberg in die kerkraad van Potchefstroom te verteenwoordig.[1]

Want Potchefstroom was in daardie dae die enigste gemeente en hulle predikant ds. Dirk van der Hoff die enigste predikant in Transvaal. In 1850 is Rustenburg gestig, maar hier het nege jaar later die eerste afskeiding plaasgevind onder leiding van ds. Dirk Postma, wat deur die Afgeskeide Gereformeerde Kerk van Holland na Transvaal gestuur is. Hy het met 'n klein getal lidmate, wat teen die sing van die gesange was, die Gereformeerde Kerk gestig wat in hul eredienste alleen die Psalms sou gebruik. In 1855 is die gemeente Pretoria gestig en ds. A.J. Begeman as hulle eerste predikant in 1861 bevestig. In dieselfde jaar is ds. G.W. Smits in Rustenburg en in 1864 ds. N.J. van Warmelo in Schoemansdal bevestig. Die kerk het dus pragtig gegroei, ondanks 'n tweede afskeiding deur ds. F. Lion Cachet wat in 1866 die Nederduits Gereformeerde Kerk in die Transvaal gestig het. Tussen 1860 en 1880 is tien nuwe gemeentes gestig.

Die laaste jare van hierdie tydperk, 1877–1880, het die ontwakende Afrikanernasionalisme opgelewer.[2] Die stryd vir die vryheid het van die Boere, wat voorheen net eie of gesins- of groepsbelange geken het, een volk gemaak met liefde vir die vaderland. Gevolglik het hulle ook die jammerlike verdeeldheid en selfs die vyandigheid op kerklike gebied ontdek. Dit het die begeerte tot ´n kerkvereniging gewek. Helaas het dit eerder nuwe stryd en spanning as eenheid gebring, wat veral die gevestigde gemeentes geraak het, waarvan sommige ´n jarelange stryd om hulle eiendomme gevoer het.

---

[1] S.P. Engelbrecht: *Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg. p.11.*

[2] F.A. van Jaarsveld: *Die onafhanklikhiedstryd en die ontstaan van die Afrikaner-nasionalisme.(in Die Eerste Vryheidsoorlog. H.A.U.M. 1980).*

Krugersdorp, wat na die mislukte kerkvereniging gestig is, het daarvan geen las gehad nie. Sy gemeentegeskiedenis begin met die koms van ds. Jac. van Belkum, sy eerste konsulent.

## Die konsulentskap van ds. Jac. van Belkum

Die kerkvereniging van 1885, wat spoedig op ´n mislukking uitgeloop het, het baie spanning veroorsaak. Aanvanklik het al die predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk daarmee saamgegaan, maar toe dit geblyk het dat die oorspronklike voorwaardes tot vereniging nie nagekom sou word nie, het ´n sterk protesaksie begin. Veral die verandering van die geskiedkundige naam van die kerk na Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk het groot ontevredenheid veroorsaak. Ds. C.W. du Toit van Potchefstroom het met opgawe van redes daarteen gestem. Verdere spanning is veroorsaak toe die besluit geneem is dat al die eiendomme van die Nederduitsch Hervormde Kerk op die naam van die Verenigde Kerk getransporteer moet word. Onder leiding van A.D.W. Wolmarans is daar in 1890 ´n kommissie gevorm om die regte van die Hervormers, wat nou nie meer met die kerkvereniging wou saamgaan nie, te beskerm. Veldkornet J.T. Martins was ook lid van die kommissie, wat as die Prokurasie-Kommissie bekend geword het. Deur die ywer van die kommissie is die voortsetting van die Hervormde Kerk verseker en ook die behoud van eiendomme van die gemeentes. Wat die predikante betref, het slegs ds. C.W. du Toit van Potchefstroom met die vereniging gebreek en saam met ds. M.J. Goddefroy, wat in 1887 uit Nederland gekom het vir die Pretoria-Middelburg-Standerton--kombinasie, die hele predikantekorps uitgemaak.

In 1890 het die kerkraad van Rustenburg en Marico besluit om ´n predikant uit Nederland te beroep. Hulle stuur toe ´n blanko beroepsbrief aan jonkheer dr. Beelaerts van Blokland, die gesant van die Z.A.R. in Europa, met die versoek om ´n predikant te soek. Hy het dit oorhandig aan ds. Jac. van Belkum, predikant in Zierikzee, wat die beroep aanvaar het. Ds. en mev. Van Belkum het met hul ses kinders per boot na Kaapstad vertrek en daarvandaan per trein na Vryburg gereis, waar waens op hulle gewag en hulle na Zeerust gebring het. Daar is hulle op 27 Mei 1891 deur die kerkraad ontvang en ´n adres is aan ds. Van Belkum oorhandig. Daarvandaan het hulle die reis na Rustenburg voortgesit, waar hy op 5 Junie deur ds. Goddefroy in ´n groot bokseilkerk bevestig is. Dit was inderdaad ´n skerp teenstelling vir ´n gevestigde predikant uit Nederland, wat aan die mooi Gotiese kerkgeboue gewoond was. Nie dat die gemeente van Rustenburg geen kerkgebou gehad het nie; dit is in besit geneem deur die Verenigde Kerk, wat ds. Van Belkum nie eens toegelaat het om daar eredienste te hou nie. Eers in 1895 het Rustenburg sy geskiedkundige kerkgebou teruggekry toe ´n uitspraak van die hof die N.H. of G.-Kerk daartoe gedwing het.

Dit was dus geen maklike taak wat ds. Van Belkum op hom geneem het toe hy ´n beroep na Transvaal aangeneem het nie.



Ds Jac. van Belkum

Sy twee gemeentes, Rustenburg en Zeerust, het 3 000 siele getel, maar hy moes ook nog die hele Wes-Transvaal, soos Klerksdorp, Makwassie, Wolmaransstad, Lichtenburg, Christiana, Venterskroon en Krugersdorp bearbei.[1]

---

[1] S P Engelbrecht: *Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg.*

Toe ds. Van Belkum vir die eerste keer in Krugersdorp gekom het, kon ´n mens nog beswaarlik praat van ´n dorp. Die dorp self is immers op 26 April 1887 gestig, toe die Uitvoerende Raad van die Z.A.R. besluit het om ´n stuk grond van 500 morge van die plaas Paardekraal of Paardeplaas aan te koop vir die uitleg van ´n dorp. Die verkoper, M.P.W. Pretorius, (vaal Martiens), se voorwaarde was dat die nuwe dorp Krugersdorp genoem sal word. ´n Foto wat op 16 Desember 1891 by die inwyding van die Paardekraal-Monument geneem is, wys dat daar in die omgewing nog geen huise gestaan het nie. Dié monument het vir Krugersdorp bekendheid verwerf, nie net in die hele Suid-Afrika nie, maar wêreldwyd.

Paardekraal is ouer as Krugersdorp en sy geskiedenis verplaas ons terug na die jare van die anneksasie van Transvaal (1877–1880). Toe sir Theophilus Shepstone die Transvaalse grens op 4 Januarie 1877 oorgesteek en Pretoria op 20 Januarie met sy vyf-en-twintig berede polisiemanne Pretoria binnegery het, is hy nie soos ´n vyand ontvang nie. As gewese sekretaris van naturellesake in Natal was hy ook in Transvaal bekend en hy kon die Transvalers se taal praat. Niemand het geweet van die geheime koninklike lasbrief tot anneksasie nie. Dit was inderdaad soos die Paarde-



Skare by die inwyding van die Paardekraal-monument
16 Desember 1891

kraalgelofte sê: "Als door een dief in de nacht is onze vrye Republiek weggestolen". Daar was aanvanklik geen teken van verset nie, net die protes en versoek van president T.F. Burgers aan Brittanje dat die anneksasie moet verval en die mededeling dat ´n deputasie na Europa sal gaan om die vryheid van Transvaal te verseker. Die deputasie het egter teen die einde van die jaar onverrigtersake teruggekom. Die Britse minister van kolonies, lord Carnarvon, het dit aan die afgevaardigdes gestel dat die anneksasie onherroeplik is. Nie net Shepstone se verslag het Carnarvon beïnvloed nie, maar ook een van ds. J.P. Jooste van die N.G. gemeente Hartebeesfontein. Daarvolgens was net een persent van die blanke bevolking van Transvaal, onder wie ´n aantal liberale Nederlanders, teen die anneksasie gekant. Hy was ook van oordeel dat Kruger nie die volk verteenwoordig nie, maar net die Doppers.[1] Die deputasie Paul Kruger, dr. E.J.P. Jorissen en W.E. Bok het op 7 Januarie 1878 aan omtrent 1 000 burgers verslag gedoen van hul sending. Kruger, wat die bespreking op die kerkplein van die Gereformeerde Kerk geopen het, het voorgestel dat dit vanweë die groot aantal mense die beste sal wees dat elke distrik ´n verteenwoordiger kies wat naby hom gaan staan en later volledig verslag doen aan die burgers van hul eie distrikte. Die volgende mense het toe by hom gaan staan: P. Venter, H. Pretorius, F. Botha, M.W. Vorster, H. Schoeman, M. Viljoen, C. Joubert, J. Fouché, J.E. Erasmus, H. de Beer en J. Breedt.[2] Die reaksie op die verslag het die deputate stellig verbaas.

---

[1] Gepubliseer in *De Zuid - Afrikaan* 14 Julie 1877.

[2] Buitengewone uitgawe van *De Volkstem* 12-1-1878.

M.W. Vorster het sy misnoeë uitgespreek en verklaar dat die deputasie nie in homself geglo het nie en die slagveld lafhartig verlaat het nog voordat die stryd begin het. Ook die uitlating van Henning Pretorius: "ik zal myn bloed geven vir myn land" het hewige reaksie uitgelok. Dit het duidelik geword dat die volk met niks minder as hulle onafhanklikheid tevrede sou wees nie. Toe Kruger daarop gewys het dat Brittanje as gevolg van onkunde oor die gevoel van die Transvalers tot die anneksasie oorgegaan het, het Vorster ´n voorstel gedoen wat deurslaggewend was vir die komende jare: "dat het volk eene commissie zou kiezen om verdere inlichtingen van de deputatie te krygen". Die gevolg van hierdie voorstel was die ontstaan van die Volkskomitee, wat nie net inligting versamel het nie, maar die hele versetsbeweging gekoördineer en gelei het tot die herstel van die Zuid-Afrikaanse Republiek in 1880. Vorster, wat in die hele tyd ´n belangrike rol daarin gespeel het, kan met reg die vader van die volkskomitee genoem word.[1] Omdat hierdie M. W. Vorster ´n stigterslid en waarskynlik ook die eerste ouderling van Krugersdorp was, is meer besonderhede van hom nodig.



Marthinus Wessel Vorster

Marthinus Wessel Vorster is op 18 Oktober 1827 in die Camdeboogebied van die Kaapkolonie tussen Graaff-Reinet en Aberdeen gebore. Sy vader was Jan Vorster en sy moeder Susanna Pretorius, suster van genl. A.W.J. Pretorius. Hy het as jongman na Transvaal verhuis[2] en getrou met Susanna Elizabeth Pretorius, dogter van genl. Pretorius. Hul oorspronklike woonplek in Transvaal is onbekend, maar hulle het hulle in Februarie 1862 op die plaas Swartkop naby Krugersdorp gevestig en daar

---

[1] Louis Scott: *Die rol van die Volkskomitee in die geskiedenis van Brits Transvaal. 1877-1880;* M.A. dissertasie, UP 1979.

[2] Sir John Kotze: *Biographical Memoirs and Reminiscences* p. 495 voetnoot.

gewoon tot hul dood. Uit die huwelik is vyf seuns en vier dogters gebore. In daardie dae, ´n kwarteeu voor die stigting van Krugersdorp, het Swartkop in die distrik van Pretoria geval en die naam van M.W. Vorster kom inderdaad die eerste keer op 12 Februarie 1866 as ouderling in die presensielys van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria voor. Waarskynlik is hy in Januarie verkies ná ´n besoek van ds. A.J. Begemann, wat in die verskillende wyke van Pretoria samekomste gehou het om die mense teen die veldtog van ds. J. Lion Cachet te waarsku.[1] Op 8 April 1867 het Vorster in opdrag van die kerkraad saam met oudl. H.S. Pretorius, sy swaer die Staatspresident gaan spreek in verband met die kerkplein, wat twaalf jaar tevore aan die gemeente geskenk is, maar nog steeds nie op die gemeente se naam getransporteer was nie. Hoe groot die invloed van dié twee broeders was, bewys die feit dat die transportasie nog op dieselfde dag afgehandel is.



Susanna Elizabeth Vorster, dogter van Genl Andries Pretorius

Wanneer Vorster aktief tot die politiek toegetree het, is moeilik om te bepaal. Ná die aftrede van president M.W. Pretorius het hy besonder bedrywig begin raak. Op 30 Januarie 1872 was hy lid van ´n afvaardiging saam met waarnemende president D.J. Erasmus, staatssekretaris N.J.R. Swart en die kommandant-generaal Paul Kruger wat met president J.H. Brand beraadslaag het oor ´n traktaat van vriendskap, handel en uitlewering en om president Brand te oorreed om hom verkiesbaar te stel vir die Transvaalse presidentskap.[2] Nadat dit duidelik geword het dat Jan Brand nie belangstel nie en ds. T.F. Burgers as die geskikte kandidaat aanbeveel het, het die burgerskomitee van Pretoria ´n rekwisisie laat sirkuleer wat deur tien lede van die Volksraad onderteken is. Die volgende vooraanstaande lede het in die komitee gedien: ds. A.J. Begemann, M.W. Vorster (L.U.V.), M. Forssman

---

[1] S.P. Engelbrecht: *Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria* p.34.
[2] M.S. Appelgryn: Thomas Francois Burgers, p. 5 en 6.

(landmeter-generaal), J.J. Meintjies (registrateur van aktes), J.C. Preller (staatsprokureur), J.C.G. van Leenhof (sekretaris van die Volksraad) en kommandant S. Prinsloo. Die verkiesingstryd het die gemoedere nogal gaande gemaak, want ds. Burgers was ´n geskorste liberale predikant van die N.G. Kerk van die Kaap, wie se kandidatuur met alle mag deur invloedryke manne soos Kruger, Piet Joubert en D.J. Erasmus teengestaan is. Burgers het egter hoofsaaklik met die steun van die predikante en lidmate van die Hervormde Kerk maklik oorwin met 2 964 stemme teenoor 388 van sy teenstander W. Robinson.[1] Dit het vir die vyande van ons Kerk (soos byvoorbeeld ds. Lion Cachet en ander) die geleentheid gegee om die Nederduitsch Hervormde Kerk as liberaal uit te skel, net vanweë die politieke steun vir ´n liberale Kapenaar. Vir Vorster was die oorwinning van sy kandidaat en vriend ´n triomf. Hy was nou nie net lid van die Volksraad en Uitvoerende Raad nie, maar in 1872 die eerste waarnemende staatspresident. Dat Vorster die invloed van die Kaapse Kerk as gevaarlik vir Transvaal beskou het en daarom ook die rebelse Kaapse predikant Burgers ondersteun het, wys ook sy houding by die kerkraadsvergadering van Pretoria in September 1874, toe die kerkraad ´n proponent van Stellenbosch , S.J. du Toit, beroep het. Vorster en drie ander kerkraadslede het daarteen gestem en botweg geweier om die beroepsbrief te onderteken.[2]

Vorster was nie die enigste wat so gedink het nie. Party se mening was in der waarheid baie erger, bvvoorbeeld dié van dr. W.J. Leyds (staatsprokureur en staatssekretaris) in 'n brief van 24 Mei 1887 aan sy broer R. Leyds:

> Ik werk hier voor de Republiek, ja, maar ook voor Holland, ook omdat ik voel en weet, dat zulks van belang is voor onze onafhankelijkheid. Een groot element daarvan is ook de Hollandsche taal. De taalkwestie is hier niet gering te schatten. Drie opinies worden voorgestaan, nl. het kiezen of der Hollandsche (Nederlandsche) of der zoogenaamde Afrikaansche of der Engelsche. Men is gewoond in Nederland de Kapenaars en de Transvalers als broeders te beschouwen. Het heeft er niets van. De Kapenaars (ook de zogenaamde Afrikaansche party) willen de Engelsche suprematie en noemen zich "faithful subjects of Her Majesty." Verreweg de mees ten ten minste. Zelfs al staan zij de Afrikaansche taal voor.
>
> Ik beschouw hen over het algemeen als vijanden (zij het verkapte vijanden) onzer onafhanklijkheid. Meer en meer beginnen dat onze boeren, vooral de ouderen onder hen, in te zien. (Tussen twee haakjes moet ik hier opmerken dat ik het oudere geslacht onzer boeren, zij die om zo te zeggen dit land gemaakt hebben, veel hoger stel dan het jongere en het jongste) . De Kapenaars en onze jongere boeren haten de Hollanders, haten ze meer dan de Engelschen, vooral de eerstgenoemden. Zij, de Kapenaars, beschouwen zich als de gerechtigden tot dit land, dit land als hun prooi mag ik wel zeggen. De Hollanders zijn volgens hen indringers. En toch is eerder het omgekeerde waar. Neem den vrijheids-oorlog. Volgens getuigenis van boeren zelf hebben de Hollanders over het algemeen den boeren-kant gehouden en de Kapenaars den Engelschen. Neem de predikanten. Toen dit land nog woest was, wie waren de predikanten? Hollanders. Zij waren het, die de gevaren en het leed der oude boeren gedeeld hebben. Doch toen alles in orde was, toen kwamen de Kaapse predikantjes en drongen de Hollanders op zijde.[3]

Ongetwyfeld openbaar dr. Leyds in hierdie brief die oorsake van die spanning wat na die Groot Trek tussen die Transvaal en die Kaap op politieke en kerklike gebied ontstaan het. Vir Vorster was netsoos vir Andries Pretorius in 1853 die beskerming van die vryheid en onafhanklikheid van Transvaal van die grootste belang. Dit verklaar hulle wantroue teen die Engels beheerde Kaap en Kaapse Kerk.

Vorster was as "vader van die Volkskomitee" in die jare 1877–1880 voortdurend besig met die vergaderings van die Volkskomitee en sy subkomitees.[4] Op 10 en 11 Julie I879 het die Volkskomitee op sy plaas Swartkop vergader. En toe die volharding en harde werk op Paardekraal uiteindelik beloon en die regering van die Z.A.R. herstel is, was hy een van die twaalf Volksraadslede wat op

---

[1] F. A. van Jaarsveld: Die Transvaalse Presidentsverkiesing van 1871 - 72, bl. 39 - 40.

[2] S P Engelbrecht: *Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria 1855–1955. p.46.*

[3] Dr. W.J. Leyds: *Onze eerste jaren in Zuid-Afrika. p.100.*

[4] M.C. van Zyl:*Die Protesbeweging van die Transvaalse Afrikaners 1877–1880.*

13 Desember daar vergader het, die eerste keer sedert 1877.[1] Die klipstapeling op Paardekraal, wat 'n blywende herinneringsteken geword het en waarheen die volk steeds met dankbaarheid teruggekeer het, het groot belangstelling gaande gemaak vir dié gebied.

Ander belangrike faktore het die aandag op hierdie gebied gevestig, onder meer die ontdekking van goud. Reeds in 1852 het prospekteerders J.H. Davis en P.J. Marais goud op Paardekraal gekry, maar genl. Pretorius het hulle verbied om die vonds bekend te maak. In 1882 het M.P.W. Pretorius self monsters na die regering gestuur vir toetse en in die jare 1883–85 het die Struben-broers en ander op verskeie plekke in die omgewing, byvoorbeeld Heuningklip en Kromdraai, goud gekry.

In die Staatskoerant van 27 April 1887, (Goewernements Kennisgewing no. 99), verskyn die volgende:

Aangezien by de Regeering aangifte is geschied, dat op de plaats Paardekraal, distrikt Pretoria, wyk Witwatersrand, van den heer M.P.W. Pretorius, betaalbare goudriffen zouden zyn ontdekt en verder aanzoek is gedaan om de plaats te verklaren tot een publieke delvery; zoo is het dat Z.H.Ed. de Staatspresident, mits deze bekend maakt, aan alle wettige belanghebbenden by bovengenoemde delveryen, overeenkomstig de wet, zoodat zy zich, binnen een maand na heden, moeten verzekeren van rechten, die de regeering hun by de wet toestaan.

Volgens proklamasie R 4131/87 in die Staatskoerant van 24 Augustus 1887 is Paardekraal dus as delwery geproklameer. 'n Mens sou verwag dat, toe die eerste mense hulle in 1888 op Krugersdorp kom vestig het, ook die kerklike lewe sou begin. Die Engelse kerk was eerste, wat verstaanbaar is aan die Rand, waar nuwe goudmyne ontstaan het. Tog het die Afrikaanssprekende gemeenskap ook vinnig gegroei, maar die kerklike toestand, veral vir ons Kerk, was nie besonder goed nie. Die kerkvereniging, waaraan die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduits Gereformeerde Kerk deelgeneem het, was 'n mislukking en het verwarring en onsekerheid gebring.



M.P.W. (Vaal Martiens) Pretorius
eienaar van die plaas Paardekraal

Die Verenigde Kerk het in Mei 1889 sy naam amptelik vasgestel as Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk. Dit het wye protes uitgelok en veroorsaak dat baie lidmate van die Hervormde Kerk nie wou verenig nie en dat sommige wat wel verenig het, na ons Kerk teruggekeer het. Die eerste Afrikaanstalige gemeente in Krugersdorp was dié van die Verenigde Kerk en is op 7 Junie 1890 gestig. Die eerste leraar, prop. H.C.J. Becker, is op 6 September deur ds. C.W. du Toit van Potchefstroom bevestig, wat as Hervormde predikant aanvanklik saamgegaan het met die kerkvereniging, maar ná die naamvasstelling sy teenstem laat aanteken en mettertyd na die Hervormde Kerk teruggekeer het.

As ou inwoner van die gebied naaste aan Krugersdorp het ouderling Vorster baie moeite gedoen om die Hervormers bymekaar te hou en hy het daarin geslaag om onder leiding van die konsulent ds. Van

---

[1] F. Lion Cachet: De worstelstryd der Transvalers, p. 526 voetnoot en J.F. van Oordt: *Paul Kruger en de opkomst der Zuid-Afrikaansche Republiek*, p. 305.

Belkum, wat slegs ses maande tevore in Transvaal aangekom het, op 1 November 1891 die Nederduitsch Hervormde Gemeente te stig. Benewens Vorster was die ander stigterslidmate J.C. Bodenstein (veldkornet), N.J.Smit (mynkommissaris), A.S. Naudé, M.P.W. Pretorius, M.J.J. Scheepers, N.W.A. Verseput, J.J. Kruger en J. Arnoldi. Die eredienste deur ds. Van Belkum is aanvanklik gehou in die ou landdroskantoor en in die huis van M.P.W. Pretorius, op die hoek van President- en Krugerstraat, net teenoor die huidige kerkgebou. Die gemeente was nie so gelukkig soos die gemeente van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk nie, wat reeds na enkele maande ná sy stigting ´n eie predikant gekry het. Dit sou nog l8 jaar duur. Tog het die gemeente gegroei, veral deur die werksywer van oudl. Vorster en die konsulent.

Ná ´n redelik uitvoerige beeld van hierdie ouderling, ook een en ander oor 'n diaken wat moontlik ook die eerste een en in elk geval ook 'n stigterslid was:

## Jacob Arnoldi – (11 Maart l853–15 Mei 1923)



Jacob Arnoldi

Jacob Arnoldi was maar sewe toe sy pa, Johannes Nicolaas, wat ´n argitek en siviele ingenieur was, in l859 uit Nederland na die Zuid-Afrikaanse Republiek geïmmigreer en hom op Rustenburg gevestig het. Hy het daar grond gekoop, wat vandag nog sy naam dra: Arnoldistad. Die timmerwerk en die kansel van die ou kerkgebou op Rustenburg was sy handewerk.

Ds. G.W. Smits het hom op 23 Maart l877 op Rustenburg met Beatrice Jacoba Maria Esterhuizen in die huwelik bevestig. Uit dié huwelik is vier kinders gebore, van wie die jongste dogter Anna, later mev. Wilson, op Krugersdorp baie goed bekend was. Sy het onderwys begin gee in die konsentrasiekamp in l900 en in l903 was sy die eerste onderwyseres van die Laerskool Burgershoop. Sy is in l984 in die Môreglans-Ouetehuis op l00-jarige leeftyd oorlede. Jacob het sy vrou in dieselfde ongeluk in l883 verloor waarin Lettie Bodenstein, dogter van J.C. Bodenstein en skoonsuster van genl. Kemp, in die Magaliesrivier verdrink het. Die vol spruit het die kar meegesleur en die lyke van die twee vroue is eers na drie dae gevind.

In l894 is Jacob getroud met Rebecca Margaret Hurley. Sy was Iers, maar opgevoed in Engeland. Sy het Jacob op ´n besoek aan Suid-Afrika ontmoet. Rebecca was oorspronklik Rooms, maar sy het ´n lidmaat van die Nederduitsch Hervormde kerk geword en drie van haar vyf kinders is in Krugersdorp gedoop. Jacob het kort na sy troue van Rustenburg na Bloubank (Magaliesburg) verhuis, waar hy kleiminspekteur was. Hoewel albei immigrante was, het Jacob en Rebecca hulle heeltemal met die Boerevolk vereenselwig. In die museum van Rustenburg hang nog ´n skildery van hul huis op Bloubank, met ´n wapperende vierkleur. Dié vlag word ook daar bewaar as bewys van die gesindheid en die moed van Rebecca, wat die vlag gered het. Jacob het na die uitbreek van die oorlog in l899 saam met die Boeremagte na Natal vertrek en Rebecca het alleen met die kinders agtergebly. Sy het dit raadsaam geag om die vlag van die huis af te haal en om te verseker dat die Engelse dit in die hande sou kry nie, het sy dit as ´n onderrok onder haar krinolien gedra. Toe die Engelse die huis nader, het sy ´n sak aan die brand gesteek en die Engelse laat glo dat sy die vlag verbrand. Wanneer Jacob Arnoldi lid van die kerkraad geword het, is onseker, want daar bestaan slegs notule sedert l910. Voor dié tyd het net die notule van een gemeentevergadering behoue gebly, dié van l3 Augustus l905. Op dié vergadering het Arnoldi, wat kassier-diaken genoem word, verslag van inkomste gedoen.



Rebecca Margaret Arnoldi

In die oudste kerkraadsnotule van Johannesburg is 'n konsepooreenkoms wat 'n gesamentlike kommissie, bestaande uit afgevaardigdes van Johannesburg en Krugersdorp, aan die twee kerkrade voorgelê het. Daar is die volgende punte gestel:

1 Krugersdorp en Johannesburg zyn bereid samen een predikant te beroepen.
2 Krugersdorp en Johannesburg zyn bereid zoo mogelyk ieder de helft der kosten van het salaris by te brengen, welk salaris niet hooger zal zyn dan £400.
3 De plaats der pastorie is voorloopig Johannesburg.
4 De voorgestelde combinatie zal zyn voor vyf jaar, onverhinderd de vryheid van iedere gemeente om zelfstandig te beroepen, mits zy elkander over en weder kennisgeven.

Getekend J. Arnoldi, secretaris,
Krugersdorp 28 April 1906

Huis van die Arnoldi's te Blaaubank, Magaliesburg

In die oudste kerkraadsnotule van Johannesburg het ek egter ´n konsepooreenkoms raakgeloop, wat ´n gesamentlike kommissie, bestaande uit afgevaardigdes van Johannesburg en Krugersdorp, aan die twee kerkrade voorgelê het. Daar is die volgende punte gestel:

I Krugersdorp en Johannesburg zyn bereid samen een predikant te beroepen.
2 Krugersdorp en Johannesburg zyn bereid zoo mogelyk ieder de helft der kosten van het salaris by te brengen, welk salaris niet hooger zal zyn dan £400.
3 De plaats der pastorie is voorloopig Johannesburg.
4 De voorgestelde combinatie zal zyn voor vyf jaar, onverhinderd de vryheid van iedere gemeente om zelfstandig te beroepen, mits zy elkander over en weder kennisgeven.

Getekend J. Arnoldi, secretaris, Krugersdorp 28 April I906.

Jacob Arnoldi is op I5 Junie I923 op 70 jaar oorlede. Hy is in die ou begraafplaas van Krugersdorp begrawe.

In I897 was die gemeente sterk genoeg om ´n kerkgebou op te rig. Oor die hoeksteenlegging is net persverslae beskikbaar.




"*The Standard and Diggers News* van Saterdag 25 September 1897 berig (vertaal):
Die President : besoek aan Krugersdorp. Hoeksteenlegging. Plaaslike voorbereidings.
Krugersdorp, 24 September 1897. Spesiale berig.

Die dorp tref uitgebreide voorbereidings vir ´n paslike ontvangs môre vir Sy Edele die President wanneer hy kom om die hoeksteen van die nuwe Hervormde Kerk te lê. Die gebou word opgerig op grond wat deur die Regering geskenk is, op ´n hoek van die Markplein. Dit kan 300 mense huisves en die argitektuur is in die styl wat gebruiklik is vir ´n dergelike gebou. Die argitekte en bouers is menere Richter en Dittmar, van ´n plaaslike firma.

Sy Edele kom om 10:30 per spesiale trein van Pretoria en sal na die Grand Hotel geneem word en van daar na die woning van die mynkommissaris, mnr. Burger. Die optog sal begelei word deur die orkes van die Krugersdorp-Vrywilligers, vrywillige ruitery, voetvolk en burgers. Die hoeksteenlegging sal plaasvind om 13:00 en om 14:30 sal ´n noenmaal aangebied word in die Grand Hotel, waar voorsiening gemaak is vir 100 gaste. Sy Edele sal om I5:30 per spesiale trein na Pretoria terugkeer.



Johannes Casper Bodenstein

*The Star* van Maandag 27 September 1897:

Om 13:00 was daar 'n groot menigte saamgetrek rondom die hoeksteen van die nuwe Hervormde kerk op die Markplein. Mnr. Bodenstein het namens die kommissie 'n adres aan sy edele president Kruger aangebied. Sy Edele het met 'n paar woorde die kommissie bedank en die hoop uitgespreek dat die Here se seën mag rus op die kerk en die mense. Mnr. Bodenstein oorhandig toe ´n silwer troffel aan die President ter herinnering aan die geleentheid. Die steen is gelê en sy Edele het verklaar dat dit reg en behoorlik geskied het. In ´n toespraak tot die predikante en die menigte wys die President daarop hoe Christus gely het vir sy Kerk en wys die gehoor op die verpligting om waaksaam te wees en die kerk met ware Christene te vul. Wanneer die gemeente op vaste fondament gebou is sal hy elke storm en wind kan weerstaan.

Die volgende spreker was ds. Van Belkum van Rustenburg. Hy het die President bedank vir sy teenwoordigheid en die wyse waarop hy die Kerk beskerm. Dit is ´n groot dag vir die gemeente, het die spreker gesê, aangesien dit die eerste hoeksteenlegging is van ´n Hervormde Kerk aan die Rand.

Sy Edele het gesê hy wil ´n paar woorde sê oor die beskerming wat die spreker genoem het. Na sy mening is die drie Hollandse Kerke een waar hulle ten volle ooreenstem op een punt, Christus. Hulle lees dieselfde Bybel en glo in dieselfde Christus en verskil slegs in sake van ondergeskikte belang. Daarom beskerm hy al drie die kerke. Sy Edele verwys toe na die armoede wat in die land bestaan het en het lidmate vermaan om met gewillige harte by te dra tot die ondersteuning van die armes. Daarna het genl. Joubert die hoop uitgespreek dat Gods seën op die gemeente sal rus en met die lidmate sal bly. Oudl. Vorster asook die lede van die Raad het die President en die ander gaste bedank vir hul aanwesigheid en die skare het uiteengegaan. By die banket wat vanmiddag plaasgevind het, het die President gesê dat wanneer rassehaat verdwyn, die land sal floreer en voorspoedig wees en dit is sy hoop dat dit so sal wees.

Waar ´n kerkgebou meestal eers na die koms van die eerste predikant opgerig word, het die kerkraad en gemeente van Krugersdorp die eerste kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Kerk aan die Rand gebou sonder ´n predikant. Dit is in 1898 deur ds. Van Belkum ingewy.



A.S. Naude wie se vrou Christina 'n dogter van M.P.W. Pretorius was



Eerste kerkgebou van die gemeente

Dit spreek vanself dat na dié prestasie die verlange na ´n eie predikant alles oorheers het. Die lidmate was egter nog te min en daarom is daar gesoek na die samewerking van ´n buurgemeente. Daarvoor kon slegs een gemeente in aanmerking kom, Johannesburg, wat in 1895 onder die naam Johannesburg en Fordsburg in Februarie 1895 gestig en slegs deur ´n konsulent bearbei is. Ouderlinge Vorster en Naudé het die kerkraad van Johannesburg met daardie doel besoek, en die notule van 30 April 1898 lui:

> Aan die orde is die bespreking van het beroepen van een predikant. De Voorzitter deelt mede dat op collecteerlysten een bedrag van £300 aan jaarlyksche bydragen geteekend is. Het plan van de kerkeraad der gemeente Johannesburg is om voor deze zaak ons in gemeenschap te stellen met de eerwaarde kerkeraad van Krugersdorp en tevens met een kerkelyke commissie langs de Rand, oostelyk van Johannesburg. Het verblydt de Voorzitter dat twee Brds. kerkraadsleden van Krugersdorp ter vergadering aanwezig zyn en hy vraagt de Brds. of zy aangaande deze zaak ook hun opinie wenschen te openbaren. Br. M.W. Vorster, oudl. van Krugersdorp, het woord nemende en sprekende ook namens zyn mede-afgevaardigde Br. A.S. Naudé en de andere kerkraadsleden van Krugersdorp, zegt dat zy als boodschap van de gemeente Krugersdorp overbrengen dat hunne hartelyke begeerte is om samen te werken tot gemeenschappelyke beroeping van een eigen leraar. Voor kerkbouwery mag vooreerst de tyd nog niet ryp zyn, het verblydt hem dat reeds £300 jaarlyksche bydrage is toegezegd. Laat nu verder, én te Johannesburg én te Krugersdorp de gemeente worden opgenomen en gevraagd

wat elk hunner zou willen doen als bydrage voor de beroeping van een predikant. Br. van Rooy en ds. Lagerwey verblyden zich over de uitgesproken samenwerking met Johannesburg. De Voorzitter zegt dat nu wenschelyk is dat de gemeente de Brds. kerkraadsleden van Johannesburg machtigen om in overleg en samenwerking met de kerkeraad van Krugersdorp en met de Hervormde leden langs de Rand, oostelyk van Johannesburg, stappen te nemen tot het beoordelen en uiteindelyk beroepen van een predikant. Deze machtiging wordt door de vergadering met algemene stemmen verleend. Br. Vorster van de gemeente Krugersdorp wordt gewezen op de noodzakelykheid om in deze zaak spoed te maken, waaraan de kerkeraad van Johannesburg by monde van Oudl. van Bruggen warme instemming betuigt en de wens uitspreekt dat onze gryze Br. Vorster nog deze grote vreugde moge beleven, een eigen leraar voor de gemeenten langs de Rand te zien, voor welke wens Br. Vorster hartelyk dank zegt."

Dié belowende samewerking tussen die eerste twee gemeentes aan die Rand het jammer genoeg baie teenslae gekry. Die eerste was die skielike dood van ds. Lagerwey, die konsulent van Johannesburg, twee maande na dié vergadering. Die algemene gevoel was juis om hom te beroep. Dit het die Krugersdorpers blykbaar so moedeloos gemaak dat hulle oorweeg het om ´n N.G. predikant uit die Kaap te beroep. Die mense van Johannesburg het daarenteen grondige besware teen ´n Kaapse predikant gehad. Hulle wou beslis ´n Hollandse predikant beroep en om dadelik geholpe te raak, al was dit net tydelik, het hulle dr. F. van Gheel Gildemeester, die predikant van Den Haag, vir een jaar "te leen" gevra. Terselfdertyd is aan hom ´n blanko beroepsbrief gestuur om ´n predikant te soek. Die uitbreek van die tweede vryheidsoorlog het hierdie pogings verydel en só kon oudl. Vorster, wat hom so baie jare vir die gemeente Krugersdorp beywer het, nie die vreugde beleef om die koms van die eerste predikant te sien nie. Hy was amper 75 toe hy op 14 Julie 1902 oorlede is.

## Die konsulentskap van prof. P.J. Muller


Prof. P.J. Muller

Die koms van prof. dr. P.J. Muller in 1904 na Suid-Afrika was in menige opsig ´n baie belangrike gebeurtenis vir die hele Nederduitsch Hervormde Kerk en vir Krugersdorp in die besonder. Die gevolge van die mislukte kerkvereniging was nog voelbaar, selfs die tragiese Tweede Vryheids-oorlog kon dit nie uitwis nie. Wat die oorlog wel veroorsaak het, was die grootskaalse verarming van die lidmate van die Nederduitsch Hervormde kerk asook die ontwrigting van die werk so kort op die mislukte kerkvereniging wat die Nederduitsch Hervormde kerk van al sy predikante beroof het.

Toe die oorlog uitbreek, het die Nederduitsch Hervormde kerk weer vyf predikante gehad. Maar teen die einde van die oorlog het dit anders gelyk, want ds. Goddefroy is as krygsgevangene na Trichonopoly en ds. Van Belkum na die konsentrasiekamp Merebank gestuur. Krugersdorp was dus sonder konsulent, maar ook sonder die leiding van belangrike figure soos A. S .Naude, wat in Bermuda geïnterneer was, en M. W. Vorster, wat in 1902 oorlede is. In 1904 het ds. L.E. Brandt as eerste predikant ná die vryheidsoorlog uit Nederland aangekom en hy is in Zoutpansberg bevestig. In Pretoria en in Wes-Transvaal het die nood egter voortgeduur. Ouderling A.D.W. Wolmarans is wel reeds teen die einde van 1903 na Nederland toe gestuur

met ´n blanko beroepsbrief om ´n predikant te soek, maar sy werk is geweldig bemoeilik deur die vyandige houding van ds. C Spoelstra van Heino, wat vroeër ´n kort tydjie predikant van Pretoria en ´n heftige teenstander van die Hervormde Kerk was. Ds. Spoelstra het ´n artikel in die Nederlandse Kerkbode geskryf as ´n antwoord op ´n brief van "Den WelEd. Heer X te Krugersdorp", wat hom gevra het wanneer hy ´n beroep na Krugersdorp sal kan oorweeg. In dié artikel het ds. Spoelstra al die predikante van Nederland aangeraai om geen beroep na die Hervormde Kerk van Transvaal aan te neem nie. Hy het die Nederduitsch Hervormde kerk ´n "skeurkerk" genoem omdat die kerk geluister het na die wens van die Voortrekkers, wat nie net staatkundig nie, maar ook kerklik vry wou wees van die Kaap waarvandaan hulle weggetrek het. Dit spreek vanself dat so ´n artikel wye reaksie uitgelok het en deur baie in Nederland sowel as in Suid-Afrika aangeval is.

Ds.Spoelstra het sy doel nie bereik nie. Inteendeel, oudl. Wolmarans het nie net ´n predikant nie, maar die hooggerespekteerde en bekwame prof. dr. P.J. Muller as predikant vir Pretoria gekry.

Pieter Johannes Muller is op 10 Maart 1854 in Den Haag gebore. Hy het belydenis van geloof afgelê op die Paasfees van 1873 in die Grote Kerk Den Haag waar ds. G.H. Lamers predikant was. Ds. Lamers is in 1874 tot hoogleraar in Groningen benoem. Die jong Muller het hom as teologiese student daarheen gevolg en is in 1878 tot die bediening toegelaat. In 1879 het hy ´n beroep na Steenwijkerwold aangeneem, maar sy studie voortgesit. In 1881 het hy cum laude tot Doktor in die Godgeleerdheid gepromoveer met ´n proefskrif *De Godsleer van Calvijn uit religieus oogpunt beschouwd en gewaardeerd.* Nadat hy verskillende gemeentes kort tydperke as predikant bedien het, is hy in 1890 aan die Gemeentelike Universiteit van Amsterdam tot hoogleraar benoem. In 1894 het hy hom in Nice aan die Franse Riviera gevestig waar hy hoofsaaklik met skryfwerk besig was en sy *Handboek der Dogmatiek* in 1895 voltooi het. Vanweë sy kennis van die Franse kerk en taal het hy ´n beroep na die Waalse gemeente van Haarlem ontvang, wat hy aanvaar en tot sy emeritaat in 1902 bedien het. In dié tydperk het Muller aktief tot die partypolitiek toegetree en ´n warm belangstelling in die lotgevalle van die stamverwante in Suid-Afrika geopenbaar. Hy het voorsitter geword van die Haagse Comité wat onder meer "Protesmeetings" of "Transvaalavonden" gehou het om die saak van die Boere teenoor Engeland te stel. Hy het ook verskeie kere by sulke geleenthede as spreker opgetree. Sy houding teenoor Transvaal spreek uit aanhalings uit ´n toespraak wat hy op 1 September 1899 in Den Haag gehou het:

> Engeland wil oorlog met Transvaal... maar of het Engeland gelukken zal Transvaal te overwinnen? De tyd zal het leren. Maar dit is zeker, dat Engeland, als het komt met zijn legermacht in Zuid-Afrika, de Transvalers klaar zal vinden! En het is ´n heldhaftig ras die Transvalers! Laat ze oppassen, de Jingo´s. Er zijn in Transvaal van die heuweltjies, die de Boere kopjes noemen; maar als nu de Engelschen naderen met hunne legerscharen, vinden ze op elk kopje een Boerenkop, uit wiens geweer elke kogel raak is...

Na sy toespraak het die Nederlandse Transvaal-Comitee op sy voorstel die volgende telegram aan koningin Victoria van Brittanje gestuur:

> Met de verschuldigde hoogagting en eerbied doet het Comitee een beroep op Uwe Majesteit om geen oorlog te verklaren aan onze broeders in Transvaal. Terwille van het Britsche volk, van de gehele blanke bevolking van Zuid Afrika en van Uwe Majesteit om vrede te bewaren in de naam en de belangen van de menselijkheid en van Gods koninkrijk. Dat te doen, zou de skitterendste kroon zijn van uwe gezegende regering.

Aan die einde van die vergadering is daar nog ´n voorstel van Muller aanvaar:

> De vergadering van Nederlandse Mannen en Vrouwen, byeengekomen te ´s-Gravenhage op 1 September 1899 spreekt hare vreugde uit over de trouw der burgers van den Oranje Vrijstaat aan hunne Transvaalse broeders.

Dat prof. Muller nie net aan die probleem van die oomblik gedink het nie, maar hom ook baie positief besig gehou het met die toekoms van Transvaal, blyk duidelik uit die toespraak wat hy op 19 Desember 1900 in Haarlem gehou het, wat ek hier volledig aanhaal:

Weer een Transvaalavond! Het blijkt nu uit uwen opkomst dat Transvaalavonden u nooit vervelen, allerminst als gij van oor- en ooggetuigen vernemen kunt, hoe de toestanden in Zuid-Afrika zijn. En als wij het dan gehoord hebben, gaan wij naar huis terug en denken nu eens een ogenblik aan het gesprokene, en danken God misschien, dat wij niet als wild worden opgejaagd, en onze vrouwen en kinderen niet zijn in de concentratiekampen. Wij geven onze gaven wel voor bestookte stamverwanten – en dan is deze avond met zijne indrukken weer voorbij, en dan is het uit. Neen! dan moet het niet uit zijn, dan moet pas beginnen te leven de begeerte om voor Z.A. iets blijvends tot stand te brengen, dat meer is dan een vluchtige medelijden met de verdrukten of een vloeken van den gehaten verdrukker. Zuid-Afrika moet weer voor onze broeders bewoonbaar gemaakt worden, moet hun Zuid-Afrika, een Hollandsch Zuid-Afrika worden! Gij houdt toch ook immers dit ideaal hoog: na den oorlog, zelfs na een periode misschien van Engelse overheersing, toch ten slotte een Hollandsch Zuid-Afrika? Wie, die er aan twijfelt? Niemand. Maar dan is de vraag: wat kunnen wij hier in Nederland, hier in Haarlem doen om dat ideaal werkelijkheid te doen worden? De Zuid-Afrikaansche Vereeniging zal daarop een antwoord geven. De tonnen goeds, door de Vereeniging verzameld, zij niet alleen om de nu bestaande nooden te lenigen, maar om straks in 't woeste land weer de hoeven te bouwen, de hypoteken af te lossen, de werktuigen te verschaffen, het huisraad te bezorgen aan den van alles beroofden, en ieder, die lid word van de Z.A.V. helpt mede het land onzer broeders weer weer tot hun, tot ons, tot een Hollandsche land te maken. Is het zoo onmogelijk dat oud-Hollandsch glorie in Afrika weer opleven zal, na het Hollandsche element in Transvaal en Oranje Vrijstaat, in Natal en Kaapkolonie getoond heeft machtiger te zijn dan het Britsch geweld? Nederlanders! Het gaat om Groot Nederland in Afrika, waartegen Groot Brittanje het zwaard heeft getrokken. Het gaat om de toekomst, misschien ook van uwe zonen en dochters, die daar een tweede vaderland zullen vinden! Welnu, laat dan van dezen avond dit praktisch gevolg gezien worden, dat vele uwer zich als leden aansluiten bij de Z.A.V. Veel deed zij reeds, veel moet zij nog doen, en zal zij doen door u daartoe in staat gesteld. Niet wij, als bestuursleden van de afdeling Haarlem, maar Zuid-Afrika wacht op uw toetreden. Beschamen wij die verwachting niet, en zoo wij ons opmaken en bouwen, mogen wij de Godsman nazeggen, die eens Jeruzalem herbouwen ging: "Den God van den hemel, dié zal het ons doen gelukken!"

Min Nederlanders het seker soveel vir Transvaal en vir die kerk gedoen as prof. P J Muller.

Op 8 Mei 1904 is prof. Muller is deur sy medeleraar, ds. Goddefroy, as predikant van Pretoria bevestig. Hul samewerking was van korte duur, want ds. Goddefroy het in November dieselfde jaar 'n beroep na Middelburg aangeneem. Tot 1908 moes prof. Muller dus nie net die groot gemeente Pretoria nie, maar vanweë die gebrek aan predikante ook Johannesburg en Krugersdorp as konsulent bearbei. Vanaf 1905 het hy egter net Krugersdorp as konsulentsgemeente gehad. Hy het elke kwartaal Nagmaal bedien, kinders gedoop, belydenis van geloof afgeneem en kerkraadsvergaderings gehou. Sy eerste optrede was op die naweek van 17–19 Februarie 1905. Omdat kerkraadsnotules van dié tyd ontbreek, sou ons niks van die kerklike bedrywighede van Krugersdorp geweet het as dit nie was vir die amptelike publikasies van die Nederduitsch Hervormde kerk nie. Gelukkig het die *Transvaalse Kerkbode* (die voorloper van *De Hervormer* ), juis in 1905 herleef onder die redaksie van prof. Muller. Die blad het gereeld die preekbeurte van al die predikante vermeld (daar was net 6 in 1905), en ook verslae van kerkvierings en ander gebeurtenisse in die gemeentes gepubliseer. So kan ons dan die volgende aanhaal uit *De Kerkbode* van 9 Maart 1905:

## Kerkviering te Krugersdorp.

Den 17, 18 en 19 Februari hadden wij te Krugersdorp recht goede dagen. Onze consulent prof. Muller was tot ons overgekomen om kerkviering te houden. De opkomst was bijzonder goed. Op Vrijdag werden tien nieuwe leden aangenomen, die bij den Voorbereidingsdienst op Zaterdag aan de gemeente werden voorgesteld. De leeraar had bij die gelegenheid tot tekst Joh. 16:31. Zondagmorgen sprak ZEerw. bij het Avondmaal naar aanleiding van Matth.18:11. De Dankzeggingsdienst had tot onderwerp Luk.17:20 en des avonds werd gesproken over Hosea 2:13.

Op Vrijdagmiddag besloot de kerkeraad lijsten te doen rondgaan in de gemeente ter verkrijging van een waarborgfonds voor het predikantstractement. Bij de volgende kerkviering zullen deze lijsten ingelewerd worden.

## Namen der nieuwe leden te Krugersdorp.

Anna Maria Sophia Vorster; Cornelia Carolina van Tonder; Aletta Susanna Schoonbeek; Catharina Helena Roos; Helena Susanna Johanna van der Merwe; Jacob Francois Mannewek; Jan Stephanus Vorster; Jan Pieter Furstenberg; Willem Jacobus Roos; Susara Magdalena Barnard.

## Giften te Krugersdorp

Giften ingekomen voor Doop- en Avondmaalstel, uit de afdeling van broeder Van der Merwe, te Krugersdorp:

| | |
|---|---|
| Mrs. F. M. J. v. d. Merwe | £8 6s |
| Mrs. A. C. Prinsloo | £4 |
| Mrs. N. C. Nortje | £3 12s |
| Gen. Kemp (ter aanvulling) | £0 2s |
| | ***£16 00*** |

Uit hierdie eerste verslag blyk ook dat die kerkraad besig was om die finansiële grondslag te lê vir die beroep van ´n predikant. Krugersdorp was inderdaad ongelukkig in hierdie verband. Soos ons gesien het, was daar reeds twee mislukte beroepspogings, eers in 1898 en weer in 1904. Daar het weer nuwe onderhandelings begin met Johannesburg en in 1906 is andermaal besluit om saam te beroep. ´n Beroep is egter eers op 1 Maart 1907 deur die kerkraad van Johannesburg uitgebring op ds. van Belkum. Prof. Muller is versoek om dit voor te lê by die eersvolgende Nagmaalsviering 0p Krugersdorp. Volgens die kerkraadsnotule van Johannesburg van 31 Mei is die kombinasie van Krugersdorp en Johannesburg egter ontbind (ons weet ongelukkig nie om watter redes nie) en daarom het die beroep verval. Daarna het die gemeentes besluit om elkeen sy eie weg te gaan.

Prof. Muller was in 1905 besonder besig met sy konsulentsgemeente. Op 5 en 6 April het hy Jachtfontein besoek om die kerkgebou daar in te wy en vier eredienste te lei. Die kerkgeboutjie is 1884 veldkornet en later kommandant van Gatsrand geword het. Soos dit ´n goeie in 1891 opgerig deur Jan Thomas Martins, wat in veldkornet betaam wat die hele gemeenskap se behoeftes op die hart dra, het Martins die klein kerkie vir al drie susterskerke bekikbaar gestel

J.T. Martins is op 22 April 1843 op Graaff-Reinet gebore. Sy vader was ´n Voortrekker en het aan die slag van Bloedrivier deelgeneem. Sy naam kom meermale voor op die lys van kopers by die vendusie wat op 24 Desember 1838 by Unkunginsloave gehou is. By dié geleentheid is al die artikels wat in die Zoeloe-hoofstad gevind is in opdrag van Andries Pretorius vir die hoogste bod (op een maand krediet) verkoop. Die twee "donderbusse" (´n ses- en agponder) wat by Bloedrivier in die geveg van Congella gebruik is, word tans in die Voortrekkermuseum in Pietermaritzburg bewaar.

Martins was met Elizabeth Jacoba Margaretha van Wyk getroud en het 13 kinders gehad. Al sy seuns en skoonseuns, behalwe een, was op een of ander tyd kerkraadslede. In die Tweede Vryheidsoorlog is hy saam met kommandante



Jan Thomas Martins en
Elizabeth Margareta Jacoba van Wyk

M.J. Wolmarans en T.F.J. Dreyer (albei bekende Hervormers) na Magersfontein. Hy is later by Paardekop gevange geneem en na St. Helena gestuur waar hy op 7 Oktober 1901 oorlede is. Sy ou kerkie is ook tydens die oorlog afgebrand, maar later herbou. Dié herboude kerk is op 5 en 6 April deur prof. Muller ingewy . Dit was nie die enigste keer dat prof. Muller Jachtfontein besoek het nie, want ons lees in *De Transvaalse Kerkbode* van 22 Februarie 1906 die volgende berig:

Jachtfontein.

> Maandag en Dinsdag 12 en 13 Februarie hadden wy het voorrecht Prof. Muller van Pretoria in ons midden te zien. Hy was het die onze kerk had ingewyd den 6-den Maart 1905, en ons nu weder op dringend verzoek het Evangelie kwam verkondigen. Al was het een werkdag, toch kon de kerk de schare nauwelyks bevatten. Heerlyke vertroosting, maar ook hoogst ernstige vermaningen mochten wy ontvangen. De komst van den geachten prediker is zeker niet te vergeefs geweest om de zegeningen van het Evangelie te brengen, opdat wy de verborgenheden des Koninkryks mogen verstaan. In den middagdienst werden zeven kinderen gedoopt.

Nog 'n besondere gebeurtenis het in 1905 op Krugersdorp plaasgevind, die sitting van 'n buitengewone Algemene Kerkvergadering. Die amptelike kennisgewing het in *De Transvaalse Kerkbode* op 13 Julie 1905 verskyn:

Aan de Eerwaarde Kerkeraden der Ned. Hervormde Kerk in Transvaal.

De Scriba van de Commissie der Algemeene kerkvergadering der Nederduitsch Hervormde kerk in Transvaal heeft de eer U Eerw. bekend te maken, dat op Woensdag 9 Augustus 1905 te Krugersdorp eene Algemeene kerkvergadering zal gehouden worden in het kerkgebou der Ned. Hervormde Gemeente aanvangende voorm. 10 uur ter behandeling van een appèl van ds. M J. Goddefroy als consulent van Johannesburg, tegen eene uitspraak van de Commissie der Algemeene Kerkvergadering dd. 15 Maart 1905 in zake klachten van de heeren A. van den Broek en B.W.M. Lubbers over onrechtmatige ontneming van het lidmaatschap der gemeente en onwaardige behandeling, van eene klacht van genoemde Heeren en den Heer W.A. Smits over onrechtmatige en smadelyke behandeling als leden eener financieele Commissie; en van een appèl van den Heer J. van Bruggen als ouderling van Johannesburg tegen eene uitspraak van de Commissie dd. 15 Maart 1905, waarby hy geschorst werd als ouderling wegens onbehoorlyke behandeling der Commissie en machtsmisbruik in zyn ambt; verder te oordelen over de wyze van handelen en optreden van genoemde appellanten in Johannesburg tegenover de Commissie en weigering zich te houden aan de kerkelyke wetten.

De Scriba der Commissie v. n. Jac. van Belkum.



Invloedryke ouderling Gideon Petrus Brits en eggenote, M. van Wyk

Die vergadering is só gekonstitueer: ses predikante en 64 afgevaardigdes wat sestien gemeentes verteenwoordig het. Twee gemeentes het geen afgevaardigdes gestuur nie. Krugersdorp se afgevaardigdes was: ouderlinge G.P. Brits en H.C. van der Merwe, diakens P.F.A. Brits en J. Arnoldi. Ds. C.W. du Toit van Potchefstroom het as voorsitter en ds. Van Belkum van Heidelberg as skriba opgetree. Benewens die aangekondigde sakelys, het die vergadering ook aandag geskenk aan die voortsetting van *De Transvaalse Kerkbode*, daarvoor 'n redaksiekomitee benoem en die gemeentes opgeroep om soveel moontlik intekenaars te werf. Verder is prof. Muller as nuwe lid van

die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkies. Die vergadering het drie dae geduur en die notule is nagesien en onderteken deur die voorsitter, skriba en die afgevaardigdes van Krugersdorp. In opdrag van die vergadering het die skriba die volgende in *De Transvaalse Kerkbode* gepubliseer:

1 Dat de heer J. van Bruggen ontslagen wordt als godsdienst-onderwyzer, ontzet wordt als lid van den kerkeraad en voor onbepaalde tyd van het genot der kerkelyke voorrechten vervallen verklaard wordt, terwyl de Algemeene Commissie opgedragen wordt toe te zien op de handelingen van den heer van Bruggen, en gemachtigd wordt ingeval hy zich in het vervolg in het minste niet onderwerpt aan dat vonnis, hem af te snyden van de kerk met gebruik van het formulier des bans.

11 Dat ds. M.J. Goddefroy voor drie (3) maanden geschorst wordt als predikant zonder behoud van salaris, terwyl de Algemeene Vergadering gemachtigd wordt toe te zien op de handelingen van ds. Goddefroy, en indien hy zich niet onderwerpt aan dat vonnis, op hem het strengste der wet toe te passen.

111 Dat de Kerkeraad van de gemeente Johannesburg worde ontbonden, als zynde dit volgens het oordeel van Uwe Commissie de eenig mogelyke maatregel om orde en regel en samenwerking in de gemeente te herstellen, en aan den Consulent op te dragen zoo spoedig mogelyk een nieuwen Kerkeraad te laten kiezen, terwyl aan de ontslagen kerkeraadsleden worde bevolen, alle stukken, gelden etc. aan den Consulent af te dragen.

1V Dat de kerkeraadsleden, die op 16 Maart 1905 leden van den kerkeraad Johannesburg waren, aanblyven totdat de nieuwe kerkeraad bevestigd is, en dat den Consulent worde opgedragen dien nieuwe kerkeraad te bevestigen by dezelfde kerkviering, waar hy gekozen wordt.

V Dat door den kerkeraad eene nieuwe Financieele Commissie gekozen worde.

V1 Dat de kosten van deze Algemene Vergadering gelykelyk gedragen worden door ds. M.J. Goddefroy en den heer J. van Bruggen.

Jac. van Belkum, Scriba.

Dié vergadering was vir die kerk sekerlik geen fees nie, maar vir ons gemeente was die volgende twee dae inderdaad feesdae. By hierdie geleentheid het nie net die gewone kwartaallikse nagmaalsviering plaasgevind nie, maar is die vergrote en opgeknapte kerkgebou ook ingewy. Dit was werklik vir die hele kerk ´n saak van groot blydskap dat Krugersdorp, wat nog nooit ´n eie predikant gehad het nie, tog in 1898 sy eie kerkgebou kon inwy en, ondanks die oorlogsjare wat gevolg het, tog so gegroei het dat hy die kerkgebou na ´n relatief kort tyd moes vergroot. By dié geleentheid het, benewens prof. Muller, ook die voorsitter en skriba van die Algemene Kerkvergadering opgetree. Talle afgevaardigdes van die ander gemeentes het die fees bygewoon. *De Transvaalse Kerkbode* van 31 Augustus het die volgende verslag gepubliseer:

## Krugersdorp

Saterdag 12 Augustus werd ons vernieuwd en vergroot kerkgebouw met een hartelijk en toepasselijk woord, naar aanleiding van I. Petr. 2: 4 en 5 ingewijd door onzen consulent Prof. Dr. Muller. Ook ds. du Toit van Potchefstroom sprak nog een ernstig woord tot de gemeente. Des middags hield ds. van Belkum de voorbereidingsleerrede. Des avonds sprak Prof. Muller in het stampvolle schoollokaal te Burgershoop. Drie beurten heeft onze consulent des Zondags ons gegeven.
Wij hadden eene gezegende Avondmaalsviering. De doop werd aan tien kinderen toebediend. Zulke dagen versterken het geloof der gemeente en tevens den band onder de leden onderling. De volgende Kerkviering werd bepaald op den laatsten Zondag van Oktober.

Oor die laaste Nagmaalsviering van die jaar 1905 weer ´n berig uit *De Transvaalse Kerkbode* omdat die name van nuwe lidmate en dopelinge daarin verskyn en ons nie sulke uitgebreide verslae van die daaropvolgende jare besit nie:

Prof. Muller hield alhier op 29 en 30 October l.l. de gewone driemaandelyksche kerkviering. De opkomst was goed, alhoewel ten gevolge van de droogte en andere oorzaken sommigen met ons niet konden opgaan. Zy die tegenwoordig waren werden gesticht door de diep-ernstige, heerlyke predikaties en genoten ook van de private gesprekken met onzen geliefden leraar. Zy deze kerkviering onder de leiding des Heiligen Geestes menigeen ten zegen.

Als Diaken werd voorgesteld:
Br. Salomon Ignatius Prinsloo.

Aangenomen werden:
Petrus Erasmus Pretorius; Maria Catrina Breet; Susara Martina Elisabeth Breet, geb. Graf; en Maria Catrina Breet.

Gedoopt:
Engela Maria Johanna, d. v. P.G. Labuschagne en M.J. v. d. Berg. Frans Jacobus, z. v. F.J. Labuschagne en M.C. de Wet. Frans Jacobus, z. v. N.J.S. Labuschagne en J.J. Breet. Jacobus Adriaan, z. v. J.M. v. d. Berg en E.J.J. Vorster. Christina Catharina, d. v. G.T. v. Rooyen en M.L. Kloppers. Heybreg Susanna Cornelia, d. v. A. Barnard en E.M. Botha. Martha Christina, d. v. J.F. v. d. Merwe en M.C. Diederiks. Christiaan Ernst Gerhardus, z. v. J.P. Schutte en M. M. Brits. Maria Christina Pieternella, d. v. J.G. Oosthuizen en H.M.P.E. Peens. Jan Christoffel, z. v. J.C. Greyling en M.D. v. d. Merwe.

Ná die verblydende groei van die gemeente, wat in dié jaar die vergroting van die kerkgebou tot gevolg gehad het, het die behoefte aan ´n eie predikant steeds groter geword. Dit was nie net 'n behoefte van Krugersdorp se gemeente nie, maar van die hele Hervormde Kerk. Derhalwe het daar by verskeie vergaderings sedert 1890 beskrywingspunte voorgekom wat vra om die opleiding van predikante. Verskeie moontlikhede is oorweeg: opleiding in Nederland, op Stellenbosch of ´n eie opleiding in Transvaal. Dit het egter nog jare geduur voordat daar iets van gekom het. Die hoofrede vir die vertraging was waarskynlik die oorlog en daarná die treurige geldelike toestand waarin die hele kerk verkeer het. Maar in 1906 het daar uiteindelik ´n belangrike wending gekom. Na ´n erediens op Krugersdorp het ´n jong seun van die gemeente, J.J. Kühn, met prof. Muller gaan praat en hom versoek om hom as predikant op te lei. Prof. Muller is stellig hierdeur aangemoedig en het die gedagte begin propageer. By ´n vergadering van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering rapporteer hy dat "een paar flinke degelyke jonge menschen van onze Kerk zich bereid verklaard hebben zich onder zyne leiding te bekwamen voor den dienst van predik- en herderambt". Die vergadering het daarop die volgende besluit geneem:

> De Commietie van de Algemene Kerkvergadering acht het van het grootste belang dat onze kerk begint met de opleiding van de zonen onzer kerk voor het leerambt. Zy zal trachten voor dit doel voor dit jaar £200 te vinden en daartoe vragen aan de kerkraden van Pretoria, Potchefstroom, Middelburg en Zoutpansberg by te dragen elk £17-10 en van de gemeentes Marico, Lichtenburg, Ventersdorp, Makwastjie, Klerksdorp, Krugersdorp, Volksrust, Ermelo, Leydenburg, Venterskroon, Johannesburg, Waterberg, elk £10 voor het jaar 1 Julie 1906–1 Julie 1907 , totdat de Algemene Vergadering andere bepalingen zal maken; dat Prof. Dr. P.J. Muller zoo spoedig mogelyk zal beginnen met de lessen en daarvoor £200 voor dit jaar zal genieten...

So het prof. Muller dan op 20 Julie 1906 met die opleiding van twee seuns, J.J. Kühn en J.J. Prinsloo, begin. Die Algemene Kerkvergadering van April 1907 het die optrede van sy kommissie goedgekeur en daarvoor die volgende geldelike reëling getref:

> ... dat voor het studiefonds worde afgestaan:
> A Een 6d voor elke gemeentelid jaarliks, of zoo de Kerkeraden en gemeenten het wenschelyker achten dan in plaats van een 6d per lidmaat viermaal per jaar by Nachtmaalsgelegenheid de voornaamste collecten.
> B Indien de Kerkeraden besluitte een 6d per lidmaat af te staan, dan bovendien by Nachtmaalsgelegenheden de Dankzeggings-Collecten.
> C Een shilling uit de registratiegelden by doop en l/6 uit de registratie gelden by aanneming.
> D Tevens beywere zich elke Kerkeraad om bydragen van de leden zyner gemeente te verkrygen voor dit fonds door jaarlyksche vaste contributien...

Daar was egter ook lede van die vergadering wat gemeen het dat die tyd vanweë die slegte finansiële toestand nog nie ryp was vir ´n eie opleiding nie. Prof.Muller het uit die voorsitterstoel gesê :

"Ik erken de moeilykheden aan deze opleiding verbonden, maar het geldt hier het voortbestaan van de Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal. Wil men de jongmannen altyd en alleen uit Stellenbosch betrekken, dan was het beter om maar zoo spoedig mogelyk aan te sluiten by de Vereenigde Kerk. Wilde men dat niet, dan was er maar een weg open, naamlik dat onze Kerk zelf zorgt voor de opleiding harer predikanten. Er zyn er die achten dat Hollanders zich niet op hun plaats gevoelen in de Zuid-Afrikaansche Kerken, zelfs niet in de Hervormde Kerk; maar behalve dat zal het toch telkens moeilyk gaan om predikanten uit Holland te verkrygen. De lust om naar Transvaal te gaan is toch al niet zo groot meer. Er blyft dus enkel over hier in de Transvaal zelf voor de opleiding te zorgen."

Dit het inderdaad nie maklik gegaan met die finansiering van die opleiding nie, want, behalwe die vergoeding aan prof. Muller, het die twee studente ook geldelike bystand nodig gehad: Kühn 8 pond en Prinsloo 4 pond per maand. Die studiefonds kon selfs sulke klein bedrae nie bybring nie. So het dit gebeur dat prof. Muller die laaste paaiement van sy vergoeding ontvang het eers vyf jaar nadat hy na Nederland teruggekeer het. Dit alles het nie verhinder dat die opleiding deurgevoer is nie en Kühn het op 14 Oktober 1908 sy proefpreek gelewer. Hy is op 14 April 1909 deur ´n kommissie bestaande uit prof. Muller, di. Van Belkum, Ennis, Goddefroy en Brandt geëksamineer en tot die evangeliebediening toegelaat. Dit was inderdaad ´n groot gebeurtenis vir ons hele kerk toe twee predikante wat deur die kerk self in Transvaal opgelei is, tot die bediening kon toetree. Vir ander was dit egter ´n bron van ergernis. Reeds toe die kerk in beginsel op ´n eie opleiding vir ons predikante besluit het, was daar onvriendelike woorde van die kant van die Ned. Hervormde of Gereformeerde (Verenigde) Kerk, wat die voortbestaan van die Nederduitsch Hervormde kerk na die mislukte kerkvereniging maar moeilik kon verdra. Nadat die pers bekend gemaak het dat J.J. Kühn en J.J. Prinsloo hul opleiding voltooi en hul proefpreke gelewer het, het ´n sekere ds. J.N. Martins van die N.H. of G. Kerk hulle in ´n geskrif "kwaksalwers op geestelik gebied" genoem. Volgens hom sou dié optrede van die Hervormde Kerk om sommer jong manne deur "een of ander Predikant van een of ander gemeente" te laat oplei "een... struikelblok tegen... vereniging" wees. Daarop het ds. Jac. van Belkum in ´n skrywe aan ds. Martins baie skerp gereageer:

Gy meent dat eene vereniging .... met Uwe Kerk onmogelyk is.... wanneer jonge mannen zoo maar predikanten worden door de eene of andere predikant eener gemeente. Laat my u zeggen, dat in onze Kerk de begeerte naar vereniging niet gevonden wordt, integendeel, wy hebben genoeg van de vrucht der zogenaamde vereeniging van 1883–1888 zoodat wy ons eens goed zullen bedenken voor wy eenig voorstel daartoe zullen overwegen. Uwe vrees dus om opgezadeld te zullen worden in Uwe reine Kerk met.... onbekwamen predikanten is dus op zyn minst genomen voorbarig en geheel overbodig.

Ds. Van Belkum het ook die geleentheid gebruik om ds. Martins die een en ander oor die opleiding van predikante te vertel:

Sta my toe Uw geheugen een weinig op te frissen, door U het ontstaan en de geskiedenis van het Stellenbossche Seminarie te vertellen. Gy moet dan weten dat in 1858 (juist 50 jaren nu geleden) na een sukkelen en moeite van 34 jaren het theologisch seminarie te Stellenbosch is tot stand gekomen en begon met 2 Professoren en 4 leerlingen. Nadat de Synode Uwer Kerk.. theologicae doctores, uit dat land der wetenschap en beschaving (d. i. Holland) te vergeefsch had beroepen, heeft zy, en terecht, zy verdient nog den dank over haar moed en geloof, twee harer eigene leeraren, die hunne opleiding als Theoloog in Utrecht (Holland) hadden genoten als professoren benoemd. – Wat hebben wy nu gedaan? Wy hebben aan een Professor uit Holland, een leeraar onzer Kerk, opgedragen de jonge mannen die in Transvaal opgeleid willen worden tot het leeraarsambt te onderwyzen. Wat is nu het verschil tusschen uw Stellenbosch Seminarie en onze opleiding? Dat gylieden begonnen zyt met 2 Professoren, een leeraar die tegelyk Theologicae Doctor was en een gewoon leeraar en met 4 studenten en wy met een Professor die leeraar en ook Theologicae Doctor is? Dat gy 4 studenten had en wy maar 2? Is om dit verschil Uwe opleiding zoo veel beter dat gy en Uwe broeders volle geleerde theologen zyt en onze jongelieden kwakken? Vindt gy dit niet zelf wel een beetje al te bespottelyk?

Die kerk, en ook die twee jong manne, het verder geen notisie geneem van die onbillike kritiek nie en op die naweek van 7–9 Mei 1909 is die bevestiging van proponent J.J. Kühn in Krugersdorp deur prof. Muller self waargeneem. *De Hervormer* van 15 Junie 1909 skryf daaroor:

> Die gemeente het in baie groot getalle opgekom, die plein was vol waens en tente. In die kerkgebou was elke sitplek beset en baie moes buitekant bly. Die volgende predikante was aanwesig: ds. J. van Belkum, ds. Brandt en ds. Ruisch van Dugteren van die Hervormde Kerk, ds. Radlof van die Verenigde Kerk en ds. Postma van die Gereformeerde Kerk. Die tekswoord vir die prediking was Markus 16:15 – "Gaan die hele wêreld in en verkondig die Evangelie aan die ganse mensdom". Na die prediking het prof. Muller sy opvolger volgens die bevestigingsformulier van die Kerk as leraar bevestig en as medeleraar begroet. Die stampvol kerk het hom daaraan laat dink hoe die gemeente in 1891 begin het met slegs 3 huisgesinne, nl. die van A.S. Naudé, N. Smit en C.J. Bodenstein, waarvan nog net A.S. Naudé oorgebly het. Tot hom en tot ds. J. van Belkum, die stigter en eerste konsulent van die gemeente, het die professor ook nog ´n woord gerig. Dat ´n seun van die gemeente tans die werk kon voorsit wat vir prof. Muller op die dag geëindig het, was vir hom van buitengewone betekenis.

Die Saterdag het negentien nuwe lidmate by die voorbereidingsdiens belydenis van geloof afgelê. By die geleentheid het prof. Muller sy leedwese uitgespreek oor die swak kennis van die katkisante en gesê dat ouers en kinders hulle behoort te skaam, want wat sal die peil van ons Kerk word as sulke kinders self opvoeders van kinders sal word? Sondagmiddag om 3 uur het prof. Muller sy afskeidspreek gelewer. *De Hervormer* van 15 Junie 1909:

> De kerk was ditmaal te klein om allen te bevatten en wie niet by het tweede gelui een plaatsje had weten te veroveren moest maar buiten blyven. Om 3 uur beklom Prof. Muller voor 't laatst de kansel en begon met het zingen van Ps.118:11 en gebed. Na de doopbediening begon hy zyn afscheidsrede met de woorden van de Apostel Paulus uit II Timotheus 2:8, het eerste gedeelte" "houd in gedachtenis dat Jezus Christus uit den doden is opgewekt". Het was de geliefde Professor aan te zien dat dit laatste woord wat hy tot de gemeente van Krugersdorp zou spreken hem niet licht op ´t harte woog. Hy drukte de gemeente ernstig op ´t hart de woorden van Paulus steeds te gedenken, dat wy geen dode, maar een levende Christus hebben in de Zoon van God en dat zy ook nooit de zender moesten vergeten, die ons zo lief heeft gehad. Verder zeide hy dat het de 27ste Augustus 5 jaar geleden zou zyn dat hy voor ´t eerst te Krugersdorp kwam. Hoe hy daarna de 19de Februarie voor ´t eerst de kerkviering leidde en hoe de gemeente Krugersdorp in die tyd was gegroeid op wonderbare wyze en zeide klein te worden door de grote genade Gods aan ons bewezen, ondanks de vele tekortkomingen. "Ik ga heen", zeide hy, "maar dankzy God, er is een ander die myn plaats zal opvullen, myn geestelyke zoon die myn werk zal voortzetten, onder de leiding en genade Gods". Terwyl hy verder schetste hoe het afscheid voor velen voor altyd zou zyn (daar hy niet alleen deze gemeente, maar ook ons land gaat verlaten) verstikten de tranen de anders zo krachtige stem en werd het hem ook te machtig.... Nadat hy de kansel had verlaten trad Ouderling Botha hem tegemoet, met een adres van hulde en dank der Krugersdorpse Kerkeraad, welk eindigde met gezang 121 het laatste vers. Daarna werd de geliefde leraar nog toegesproken door Ouderling Prinsloo, waarna de gemeente hem toezong psalm 134:3. Met een kort doch diepgevoeld woord dankte hy de Kerkeraad en gemeente, waarop hy ylings de kerk verliet, daar hy zyn gevoelens niet langer meester kon blyven.

Hierdie diens was die einde van van die konsulentswerk van prof. Muller in Krugersdorp en trouens ook sy werk in Suid-Afrika. Daarna het hy nog net op 25 Julie in Pretoria sy afskeidspreek gelewer, en op 31 Julie uit Pretoria vertrek en na Nederland teruggegaan. Daar is hy op 28 September 1922 op 68-jarige leeftyd oorlede.

## Die dienstyd van ds. J.J. Kühn–9 Mei 1909–7 Julie 1913.

Josephus Johannes Kühn is op 15 Maart 1881 op Gemsbokfontein in die distrik Krugersdorp gebore. Hy was getroud met Helena Elizabeth van der Merwe. Hulle het een seun en drie dogters gehad. Ds. Kühn het sy intreepreek op Sondagaand 9 Mei 1909 gelewer. *De Hervormer*:

De oude leeraar Prof. Muller had plaats genomen bij de ouderlingen en de jonge predikant had de kansel beklommen en begon sy eerste rede, waarvoor hy tot teks had gekozen I Kor. 2:2, waaruit hy de gemeente duidelijk maakte dat ook hij zich niets anders had voorgenomen te weten dan Jezus

Christus en dié gekruisigd. We konden zien dat de jonge leeraar ook klein gevoelde bij zoveel zegeningen, dat ook zijn hart was vervuld met droefheid door 't weggaan van zijn meester en geestelike vader. Helder en duidelik waren de korte woorden die hij ons toespraak, en wij zien duidelik en klaar, dat zijn geliefde leermeester, en ook vooral de gemeente van Krugersdorp een waardige opvolger in hem hebben.Aan 't einde zijner rede, richtte hij zich tot zijn vader den heer H. Kühn en dankte hem in kinderlike wooorden voor zijn goede zorg, voor zijn opofferingen en onbaatzuchtige liefde voor zijn kinderen om steeds te trachten zijn kinderen een goede opvoeding te gewen, en wees hem op de zegeningen des Allerhoogsten die hem zijn pogingen zó bekroond deden zien.

Daarna wendde hij zich tot de ouderlingen en diakenen, hun samenwerking vragende tot opbouwing der gemeente, vervolgens tot ouders en jongere gemeenteleden.

Ten laatste richtte hij het woord tot den ouden Professor welke hij op zeer gevoelvolle kinderlike wijze dankte voor hetgeen hij aan hem gedaan had; en niet alleen voor hem, maar de Hervormde Kerk van Transvaal zeide hij "zegent



Ds. J.J. Kühn



Kerkraad met eerste predikant Ds. J.J. Kühn saam met prof. P.J. Muller wat hom bevestig het

de dag waarop gij, mijn geestelike vader deze bodem betrad." Ziende op al het moeilik werk door hem verricht in zulk een korten tyd. "En," zeide hij, 'moge wij dan al niet genoeg dankbaarheid betonen, het nakroost zal uw gedachtenis zegenen. Gij zijt niet alleen mijn leermeester geweest, maar ook vooral een vriend, en wanneer ik u op deze aarde ook al niet meer moge ontmoeten, mijn bede zal steeds voor u zijn." " Heer wees Gij hem steeds naby. God ga mét u, geliefde Professor."

Na dankgebed en Gez.120:4 verliet hij de kansel, waarop hem door onze geliefden Professor nog een kort woord werd toegesproken en deze als slot verzocht de gemeente te zingen Gez. 91:3. Nog werd hem een adres van welkom aangeboden door de kerkeraad, waarop de onvergetelike plechtigheid sloot, welke nimmer door ons zal vergeten worden."

Wat in die res van die jaar gebeur het, weet ons nie. Die dooppregister vertel ons egter dat die jong predikant in die res van die jaar nie net in die kerkgebou van Krugersdorp nie, maar ook op verskillende plekke in die dikstrik eredienste gehou en kinders gedoop het. Die eerste buitediens was blykbaar op Kaalfontein waar hy op 23 Mei vyf kinders gedoop het. Ook op Hartebeesfontein, Zwartkop en Jachtfontein het hy in diesefde jaar kinders gedoop, behalwe natuurlik in Krugersdorp self. Ons boeregesinne was in daardie dae baie kinderryk, want in daardie jaar is sewe-en-sestig kinders gedoop. En hulle was nie spesiaal opgegaar vir doop deur die eerste predikant nie, want in die volgende jaar is nog 72 gedoop, en dit in ´n gemeente van vierhonderd lidmate. Ook die lidmatetal het in daardie jaar toegeneem, want behalwe die negentien wat op die naweek van sy bevestiging belydenis van geloof afgelê het, het ds. Kühn op 2 Oktober nog agt ander geloofsbelydenis laat aflê. In die volgende jaar het die gemeente met vier-en-veertig jong belydende lidmate gegroei.


Die van der Merwe tweeling – Hennie en Coenie

Ds. Kühn se lewe het egter nie net bestaan uit talle buitedienste, doop en belydenisaflegging nie, want binne ´n jaar na sy bevestiging het hy ´n besondere opdrag gekry. In die oudste notuleboek in ons besit is die eerste inskrywing die notule van ´n buitengewone kerkraadsvergadering op 30 April 1910. Die vergadering is byeengeroep om aandag te gee aan ´n brief van die Kommisssie van die Algemene Kerkvergadering wat die kerkraad versoek het om ds. Kühn en een van sy ouderlinge verlof te gee om die verstrooide lidmate in Oos-Afrika te besoek en te bearbei. Ds. Kühn het bevstig dat hy die opdrag sal aanvaar en dit as ´n groot eer beskou "dat het een monument zal zijn voor deze gemeente, zodat de gemeente latere jaren zeggen kan: zie, de gemeente Krugersdorp, een van die jongste en kleinste gemeenten onzer Kerk, maar de eerste om pionierswerk te doen." Twee ouderlinge, H. van der Merwe en G.P. Brits, het ook gesê dat as die kerkraad so wil, hulle sal saamgaan. Op voorstel van ouderlinge S. Prinsloo en Van der Merwe het die kerkraad besluit om die predikant en ´n ouderling verlof te gee om na Oos-Afrika te gaan. Oudl. Brits is daarvoor gekies. Om een of ander rede kon hy nie gaan nie en so het ds. Kühn op Sondagaand, 4 September saam met oudl. Van der Merwe vertrek.

Die vertrek van die twee manne het ´n groot indruk op die gemeente gemaak, wat ´n mens goed kan verstaan as in aanmerking geneem word dat ´n dergelike reis in daardie dae lank, vermoeiend en ook gevaarlik was. Kerkraad en gemeente het die Sondagoggend amptelik van hulle afskeid geneem en die jeugvereniging het selfs vir ds. Kühn die vorige Donderdagaand in Burgershoop ´n afskeidsgesel-

ligheid aangebied. Onder Oos-Afrika is destyds twee gebiede verstaan: Duits-Oos-Afrika, die latere Tanganjika, nou Tanzanië en Brits-Oos-Afrika, die latere Kenia. Albei gebiede het teen die einde van die vorige eeu onder blanke heerskappy gekom, wat blanke emigrasie daarheen genoodsaak het. Uit Suid-Afrika het eers na die Anglo-Boere-oorlog belangstelling in dié gebiede ontstaan. Die eerste was die "Landsoekers" se verkenningstog onder leiding van die twee Joubert-broers, Pieter en Dawid. In dieselfde jaar, trouens in Oktober 1903, het die eerste immigrante aangekom: W.J. van Breda met sy twee broers, A.F. Arnoldi met sy gesin en John de Waal. Hulle het hul in 1905 in die Uasin Gishu-hoogland gevestig.

In 1904 het ´n groep Suid-Afrikaners onder Pieter van Landsberg per skip uit Delagoabaai na die Duits-Oos-Afrika-gebied vertrek en by Tanga geland. Daarvandaan is hulle per pad na Arusha naby die berge Kilimanjaro en Meru. Die reis was nie maklik nie, al het hulle hul ossewaens saamgebring, omdat daar geen geleerde trekosse was nie. Gelukkig het hulle van die inboorlingkapteins genoeg swartes gekry om die waens te trek.

In 1905 het P.C. Joubert, wat in 1903 die eerste verkennigstog gelei het waarin sy broer, genl. Dawid Joubert dood is, met ´n groter groep uit Lydenburg, Ermelo, Middelburg, Krugersdorp en Pretoria na Tanga vertrek. Hulle het Arusha en Kampfontein bereik. Dit was ´n veeleisende trek waarin agtien mense dood is. Tog het ander hulle gevolg. Die grootste groep was waarskynlik onder leiding van Jan van Rensburg in 1908. Sewentig gesinne het daaraan deelgeneem met sewe-en-veertig waens en sewentig perde. Dit spreek vanself dat waar die Afrikanergemeenskap met rasse skrede gegroei het, die kerk ook stappe moes doen vir geestelike versorging. Die N.H. of G. Kerk het reeds in 1904 ´n predikant na die Duitse gebied gestuur en in 1906 en in 1908 ook na die Britse gebied. Uit hul verslae het geblyk dat van die seshonderd-en-twintig siele negentig aan die Hervormde Kerk behoort het.

Teen dié agtergrond het die Nederduitsch Hervormde kerk dan tot die bearbeiding van ons mense in Oos-Afrika toegetree toe ds. Kühn en oudl. Van der Merwe daarheen gestuur is. Die twee het, na ´n vermoeiende reis, teen die einde van September 1910 in die Duitse gebied naby die Kilimanjaro aangekom, die Hervormde lidmate van hul koms verwittig en opgeroep vir die eerste samekoms. Dit het gelei tot die stigting van die gemeente Arusha. Twee ouderlinge, twee diakens, skriba, kassier en koster is gekies, en registers en notuleboeke is aangeskaf. Die gemeente het onder leiding van ds. Kühn twee keer Nagmaal gevier, twee kinders is gedoop en tien jong lidmate het belydenis afgelê. Eredienste en kategese is gereel. Die offergawe is vasgestel op een pond vir manlike en tien sjielings vir vrouelidmate per jaar. Daar was een-en-vyftig lidmate.

Teen die einde van November het ds. Kühn en oudl. Van der Merwe die Britse gebied bereik en op die Uasin Gishu-hoogland ´n gemeente gestig met die naam Rensburgrus. Dit is vernoem na die trek-leier van 1908 en Jan van Rensburg het self die eerste ouderling geword. Ander kerkraadslede en ampsdraers is gekies, ses kinders is gedoop en sewe het geloofsbelydenis afgelê. Die gemeente was drie-en-dertig lidmate sterk.

In sy skriftelike verslag aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het ds. Kühn jaarlikse besoeke aan die gebied bepleit, en hy self het in 1912 ´n tweede besoek aan Oos-Afrika gebring. Die gemeentes het in 1936 hul eerste vaste predikant gekry in die persoon van ds. A. Brandt. Ná die onafhanklikwording van Kenia en Tanganjika is hulle egter weer ontbind.

Ds. Kühn het sy loopbaan in Krugersdorp eintlik onder gunstige omstandighede begin. Die groot sorg van elke eerste predikant, ´n kerkgebou, het hy nie geken nie. Daar was ook by sy koms ´n ervare kerkraad met ouderlinge soos H.C. van der Merwe, A.S. Naude en G.P. Brits wat feitlik lewenslange diens aan die kerk gelewer het. Al wat by sy koms ontbreek het, was ´n pastorie. ´n Jaar na sy aankoms is die eerste pastorie gebou op erf 86 (waar Joshua Doore se onderneming vandag staan) deur die bouer Changuion en dit het £1 000,00 gekos. Die geld is van die Nasionale Bank geleen en is eers in 1919 terugbetaal. Dit wys dat die eerste predikant wel geldelike sorge gehad het. Die gemeente was baie uitgestrek en grotendeels plattelands. Die diakens het meestal net kwartaalliks gekollekteer, wat veroorsaak het dat daar soms niks in die kas was nie. Dan moes die predikant maar wag, soms maande lank, en hoop dat hy een of ander tyd traktement sal kry. Daarom het hy die kerkraad versoek om ´n bankrekening te open sodat hy ten minste daarvan seker kon wees dat hy sy traktement kwartaalliks gereeld kon ontvang. Hy het selfs aangebied om vir so ´n reëling die rente te betaal. Die kerkraad was egter te bang om hom met ´n vaste reëling te laat bind, en het die gedagte van ´n bankrekening

afgekeur. As ons onthou dat die hele kerk in daardie dae nie vir Prof. Muller gereeld kon betaal vir sy opleidingswerk nie, is dit nie verbasend dat 'n gemeente dit moeilik gevind het om sy eerste predikant te versorg nie. Ds. Kühn se traktement was £35,00 per maand.

Op die kerkraadsvergadering van 13 Mei 1913 het ds. Kühn aangekondig dat hy besluit het om 'n beroep na Lichtenburg aan te neem. Omdat ds. Brandt, die konsulent, ongesteld was, het hy self as voorsitter van die kerkraadsvergadering van 7 Julie opgetree wat hom ontslag verleen het en nota bene besluit het om dadelik 'n bankrekening te open. Ds. Kühn het ook die kerkraad meegedeel dat hy aan student Strydom geskryf het met die oog op 'n beroep en hy het die kerkraad aangeraai om op sy antwoord te wag. Die kerkraad het sy raad aanvaar, maar moes lank wag omdat S.J. Strydom nog in Nederland was. Hy is eers op 11 April 1914 beroep. Tydens hierdie taamlik lang vakature het ds. Brandt as konsulent opgetree en bekwame leiding aan die kerkraad gegee. Waar ds. Kühn tydens sy hele dienstyd die skribaat behartig het, het die kerkraad vir die eerste keer 'n skriba in die persoon van oudl. D.H. Möller gekies, wat vanaf 7 Julie 1913 tot Oktober 1923 gedien het. Hy was ook vir dertien jaar ouderling. Hy het ook die gemeentelike boeke vir bewaring ontvang, maar gekla dat die kerkraad die heer van Wyk as boekhouer aangestel het om die boeke na te sien en hulle daarom nie op een plek (die konsistoriekas) bewaar kan word nie. Die notule vermeld ook 'n opdrag om 'n bankrekening te open en daar is besluit dat al die kerkgelde deur die bank moet gaan. Tjeks moet deur die finansiële komitee geteken word. Die kerkraad was van oordeel dat dan geen kassier nodig was nie. In hierdie tyd is ook korrespondensie gevoer met die kerkrade van Vereeniging, Potchefstroom en Pretoria oor die grense. Hierdie onderwerp was jarelank op die agenda en later het ook nog Rustenburg bygekom.

## Die dienstyd van Ds. S.J. Strydom–10 Oktober 1914–7 April 1919

Stefanus Jacobus Strydom is op 3 Oktober 1882 op die plaas Zuurfontein in die omgewing van Vanderbijlpark gebore. Sy ouers was Stefanus Jacobus Strydom en Isabella Catharina Maria Erasmus. Hy het sy teologiese studie aan die Universiteit van Leiden in Nederland voltooi. Toe hy in Krugersdorp bevestig is was hy nog ongetroud en hy het met oudl. P.B. Botha saam gewoon wat die pastorie tydens die lang vakature in opdrag van die kerkraad opgepas het. Die nuwe predikant van Krugersdorp het sy dienstyd nie juis kalm en geleidelik begin nie, want op die aand van sy ontvangs was daar by die eerste kerkraadsvergadering reeds enkele ongemaklike sake. Die eerste was 'n protes van J.H. Muller en tien ander teen die grenslyn tussen Vereniging en Krugersdorp. Hulle het gevra dat Jachtfontein, Modderfontein en Doornpoort erken word as lynplase wat die reeds bestaande gebruik sou bevestig het. Die tweede was die bedanking van oudl. A. Barnard, nie net as ouderling nie, maar ook as lidmaat. Uit die vroegste tyd waarvan ons dokumente besit verskyn die naam van oudl. Barnard reeds. Hoogs waarskynlik was hy een van die eerste kerkraadslede. Hy was ouderling van die wyk Hoëveld, wat volgens 'n ou lidmatelys met honderd lidmate die grootste wyk was.



Ds. S.J. Strydom

Die kerkraad het reeds 'n jaar tevore verneem dat

in die groot wyk spanning geheers het vanweë die herverkiesing van oudl. Barnard. ´n Kommissie van die kerkraad wat die wyk besoek het , het gerapporteer dat dertig lidmate skriftelik verklaar het dat hulle hom nie as ouderling erken nie. Ná die mislukking van verskeie vredespogings is besluit dat die wyk ´n tweede ouderling en diaken moet kies sonder dat die wyk deur ´n grenslyn in twee verdeel word. Omdat dié poging ook vanweë die onversoenbaarheid van die twee partye misluk het, is dit verstaanbaar dat oudl. Barnard vir ´n stryd wat ´n hele jaar geduur het, moeg geword en liewer bedank het. Die nuwe predikant het die opdrag gekry om twee weke ná sy bevestiging in die wyk Hoëveld te preek, gemeentevergadering te hou en ´n ouderling in die plek van oudl. Barnard te kies. Die kerkraadsvergadering is die Vrydagaand verdaag. Ds. Strydom is Saterdagoggend om 10:30 georden en bevestig en om 15:00 was daar voorbereidingsdiens en bevestiging van 14 nuwe lidmate. Daarna is die kerkraadsvergadering hervat tot 19:30 toe ds. Strydom sy intreepreek gelewer het. In die tweede helfte van die kerkraadsvergadering het die konsulent die voorsitterstoel en die argief aan ds. Strydom oorgedra. Uit die verslag van die finansiële komitee blyk dit dat die kerkraad slegs £72 gehad het tot die einde van die jaar, maar dat die bank bereid was om te help sodat die predikant betaal kon word. Die traktement van ds. Strydom was £350 per jaar.

Geen wonder dat die eerste vergadering van die nuwe jaar grotendeels aan die geldnood gewy was nie. Die kerkraad het besluit dat die diakens die gemeente moes deurgaan en van elke lidmaat ´n vaste belofte moes vra om die lopende uitgawes van die gemeente te dek. Daarbenewens moes die ouderlinge die lidmate aanmoedig om ´n basaar te ondersteun vir die delging van die skuld, "opdat dan voorgoed ´n einde kome aan kerkschuld en finansiële moeilikheid, aangesien dit in stryd is met den Bybel", soos die skriba dit gestel het. Daardie tyd wou egter net nie aanbreek nie, inteendeel. In die notule van 3 Julie 1915 lees ons dat van die kerkraad skadevergoeding geëis word, omdat die perd wat die predikant van ´n sekere broer McDermot geleen het om huisbesoek te kan doen gevrek het. Dieselfde notule maak ook melding van die onoplosbare spanning wat daar tussen die skriba en diak. S. van der Poel geheers het, ondanks die bemoeienis van ´n kommissie van die kerkraad. Die predikant van Krugersdorp het inderdaad van die begin af genoeg probleme gehad en op die kerkraadsvergaderings was daar min geleentheid om aandag te gee aan die geestelike belange. Daarom het die predikant voorgestel dat daar een keer per jaar ´n spesiale kerkraadsvergadering (´n soort konferensie) uitsluitlik daarvoor gehou word. So ´n vergadering het eers ´n jaar later plaasgevind.

Die ongelukkige voorval met die geleende perd vir huisbesoek het mettertyd darem ook vrugte afgewerp, want die kerkraad het op 16 Maart 1916 opdrag gegee aan die plaaslike kerkraadslede om ´n "rytuig" vir die predikant te koop. Dieselfde vergadering het ook ´n aantal beskrywingspunte aan die komende Algemene Kerkvergadering gestuur, onder meer "dat het kiezen van kerkeraadsleden in andere gemeenten woonagtig niet toegelaten worde en dat leden zullen sorteren in de gemeenten waar zij wonen". Hierdie gebruik het vroeër in die Kerk baie spanning tussen buurgemeentes veroorsaak en was ook in die geskiedenis van Krugersdorp bekend. Uit dieselfde notule het ook geblyk dat Krugersdorp vroeëre jare altyd op Kersfees Nagmaal gevier het (soos dit in Europa die gewoonte was). Later het daar meningsverskil ontstaan en om dit te toets het die kerkraad besluit om die hele gemeente tydens die sensusopname daaroor te laat stem. Van die vierhonderd-en-negentig lidmate het driehonderd-en-sestig gestem, drie-en-sewentig ten gunste van die Nagmaal op 25 Desember en tweehonderdsewe-en-tagtig ten gunste van Januarie.

Vermeldenswaardig is die buitengewone kerkraadsvergadering (of konferensie) om aan die geestelike sake aandag te gee. Dit het plaasgevind op Vrydagaand en Saterdag, 18 en 19 Augustus. Die voorsitter het by die opening uit Psalm 103 gelees en benadruk dat samewerking in die wingerd van die Here ´n bewys van die gemeente se dankbaarheid is. Verskeie broeders het aan die gesprek deelgeneem en die liefdesband en samewerking benadruk. Die Saterdag is gewy aan die besprekings van onderwerpe soos organisasie, praktiese reëlings vir die bearbeiding van die buitewyke, katkisasie en huisbesoek. ´n Gesprek is ook gevoer oor die vraag of ´n ouderling wanneer hy ´n diens lei, geregtig is om te preek of net ´n preek moet voorlees. Invloedryke ouderlinge soos van der Merwe, Möller, Brits en Van Zyl het gemeen dat dit aan elkeen se oordeel oorgelaat moet word.

Op die volgende kerkraadsvergadering is ´n brief bespreek van die Kaapse Kerk. Daarin is medewerking gevra vir die publikasie van ´n *Kerk Album.* Dié versoek het die kerkraad laat besef dat daar iets gedoen moes word om die geskiedenis van die gemeente vir die nageslag te bewaar, omdat die kerkraad niks gehad het oor die vroegste geskiedenis van die gemeente nie. Om dit na te vors, het die kerkraad ´n kommissie benoem, bestaande uit ouderlinge H.C. van der Merwe, B.J. Vorster,

G.P. Brits, D.H. Möller, diak. H.C. van der Merwe en oud-kerkraadslede J. Labuschagne en F.J. van Tonder. Ds. Van Belkum is ook gevra om die kommissie by te staan en elke kerkraadslid is gevra om inligting te verskaf. Die skriba sou die kommissie so spoedig moontlik byeen roep.

´n Maand later, op 20 Oktober 1916, het die kommissie onder voorsitterskap van ds. Van Belkum vergader. Die volgende lede was teenwoordig: D.H. Möller, G.P. Brits, J. Labuschagne, S.J. van der Merwe en mev. Bodenstein. Die skriba van die vergadering het sy jammerte uitgespreek dat die tyd so kort was dat nie al die lede teenwoordig kon wees nie. Waarskynlik bedoel hy daarmee ´n sperdatum wat die uitgewers van die *KERK ALBUM* gestel het. Dit is inderdaad jammer dat daar so min tyd beskikbaar was en veral dat die kommissie met ´n kort beskrywing van die geskiedenis van die gemeente sy taak as afgehandel beskou en nie later breedvoeriger beskryf het nie. Want die hele beskrywing van die geskiedenis vanaf 1 Nov. 1891 tot 29 Sept.1916 beslaan slegs twee bladsye. Dit is nietemin ´n belangrike dokument.

Met 1917 het ´n moeilike tydperk in die lewe van ds. Strydom en die gemeente begin. Hy het bevriend geraak met Mathilda Maria – ´n dogter van wyle landdros J.C. Bodenstein,[1] wat in 1899 by Elandslaagte gesneuwel het – en mev. M.C. Bodenstein. Die Bodensteins was stigterslidmate van die gemeente en een van die vier ouerpare wat op die stigtingsdag 1 Nov. I89I ´n kind ten doop gehou het. Hulle het sewe of agt kinders gehad. Een van die ouer dogters, Anna Emma, was getroud met genl. J.C. Kemp.[2] Mathilda Maria was hulle strooimeisie. 'n Ander dogter Aletta Anna het saam met die eerste vrou van Jacob Arnoldi in die Magaliesrivier verdrink.



Maria Cornelia Bodenstein skoonmoeder van Ds. Strydom en genl. Kemp

Mathilda Maria, of Tilly soos hulle haar genoem het, het ´n ongelukkige huwelik gehad en van haar man, ´n sekere Tom Salter, geskei. Uit die huwelik was twee kinders gebore, Tom en Marie. Toe dit vir ds. Strydom duidelik geword het dat hy die vrou liefhet en sy lewe met haar wou deel, het die ontdekking ´n groot bekommernis geword. Wat sou die mense sê as hul predikant met ´n geskeide vrou gaan trou? Ds. Strydom het besluit om die kerkraad vooraf in vertroue te neem en op ´n kerkraadsvergadering van 7 April 1917 (hy was toe 33) het hy sy plan om te trou aangekondig. Die gort was gaar. Uit die notule blyk dat die gemeentelede reeds aan so ´n moontlikheid gedink en ook reeds hulle mening daaroor teenoor die kerkraadslede uitgespreek het, want die meeste kerkraadslede het dit duidelik weergegee. Dit het groot verleentheid veroorsaak en die gemeente begin verdeel, want die menings het baie verskil. Een van die ouderlinge, G.P. Brits, het die meeste begrip en steun vir die predikant gehad en ook die meeste wysheid. Sommige van die broeders het gemeen dat die predikant so spoedig moontlik ´n beroep moes aanneem of ´n ander werk moes soek en bedank. Na eindelose besprekings het die kerkraad besluit om ds. Strydom drie maande verlof te gee en daarna moes hy dan oor sy toekoms besluit. ´n Maand later het prof. J.H. Greyvenstein hom met Tilly Bodenstein in die huwelik bevestig.

---

1 Gen.J. C. G. Kemp: *Vir vryheid en vir reg. p.201.*
2 Gen.J.C.G. Kemp: *Die pad van die veroweraar. p.109 . (met trouportret).*

Op 30 Junie het die kerkraad onder voorsitterskap van ds. Brandt, die konsulent, vergader. Omdat die verlof van ds. Strydom op 9 Julie sou verstryk moes hulle besluit hoe om die saak verder te benader. Twee voorstelle is ingedien:

1 Om ´n kommissie te benoem om met ds. Strydom te praat en hom te oortuig dat hy ter wille van die vrede liewer moet bedank en om hom eervolle ontslag te verleen asook ´n vergoeding van £100.
2 Dat die predikant in al die buitenwyke saam met die kerkraadslede gemeentevergaderings moes hou en sowel broeders as susters oor die saak laat stem. En dat die leraar saam met die kerkraadslede in die afdelings Roodepoort, Krugersdorp, Burgershoop, Krugersdorp-Wes en Randfontein van huis tot huis moes gaan met twee afsonderlike lyste, (voor en teë) en elke lidmaat moes laat teken. Die verslae oor hierdie lyste sou op ´n buitengewone vergadering op I5 September bespreek word.

Albei voorstelle is aanvaar met die byvoeging dat hulle aan die predikant oorhandig moes word en hy sy keuse moes doen. Ouderling G.P. Brits en diak. J.F. Bolton het buite stemming gebly.

Blykbaar het ds. Strydom die tweede voorstel gekies, want op 15 September het die kerkraad byeengekom om die verslae van elke wyk aan te hoór. Dit het twaalf bladsye beslaan in die notuleboek en by die lees daarvan bewonder ´n mens die moed van ds. Strydom dat hy oor so´ n persoonlike saak bereid was om vir elke lidmaat rekenskap te gee. Deurgaans het hy die stelling verdedig dat hy geen sonde begaan het nie. Daar was egter kerkraadslede wat gesê het dat hul lidmate ´n uitspraak van die kerkraad verwag. Toe ´n diaken gevra het dat die voorsitter, ds. Brandt, uitspraak moes gee, het ds. Brandt geantwoord: "Ik heb van begin af ds. Strydom ondersteund. Daarom meen ek dat die kerkraad in dit geval andere predikanten moet raadplegen". Hy het van die kerkraad geduld en uitstel van die saak gevra, in die hoop dat daar spoedig ´n beroep sou kom of die ontevredenheid sou bedaar. Ds. Strydom het uitstel gevra tot die Januarie-Nagmaal en die versoek is met ´n meerderheid stemme aanvaar. Die werk in die gemeente het soos altyd voortgegaan en ds. Strydom het die volgende kerkraadsvergadering gelei. Op 12 Januarie 1918 was ds. Brandt weer die voorsitter en elke kerkraadslid het weer verslag gelewer van die toestand in die wyke. Daar was feitlik geen verandering nie. Die besprekings was eindeloos en is voortgesit op die vergadering van 2 Februarie.



Ds en mev Strydom op hoë ouderdom

Daardie vergadering se notule is tien bladsye lank. Die moontlikheid van hoër beroep is genoem, ook van nuwe lyste, maar dan met opgawe van redes. Die atmosfeer het gespanne en vyandig geraak en geen besluite is geneem nie. Op 5 April het ds. Strydom self as voorsitter opgetree. Hy het gemeld dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verneem het van die onenigheid in Krugersdorp en gemeen het dat die kerkraad self die inisiatief moes neem. Hy het die volgende voor-

stel ingedien: "De kerkraad en gemeente van Krugersdorp zyn verdeeld met betrekking tot de juiste verklaring van Matt. 19:1–12, Rom. 7:1–3, Kor. 7:10,11 en wendt zich tot de Kommissie van den Oostelyken Ring om hen de juiste verklaring hiervan te geven." Die Ringskommissie is ook versoek om die kerkraad en gemeente te besoek. Op 6 Julie vermeld die notule dat die kerkraad die antwoord van die Ringskommissie ontvang het en daar is besluit om dit te laat druk en in die gemeente te versprei. Die Ringskommissie is versoek om so spoedig moontlik die nog ontevredenes te ontmoet. Op 28 September het die Ringskommissie die kerkraad ontmoet en gesamentlik is daar besluit dat vergaderings gereël sal word op 20, 21 en 22 Maart :

1 Op Elandsfontein, by oudl. H.C.van der Merwe vir die afdelings Doornfontein, Elandsfontein en Wonderfontein
2 By oudl. Vorster, vir Muldersdrift en Swartkop
3 By die dagskool op Hartebeesfontein vir Hoëveld 1 en 2
4 Op Krugersdorp, vir Hekpoort en Krugersdorp

Vanweë die spaanse griep kon die vergaderings nie plaasvind nie. Maar in die notule van 25 Januarie 1919 lees ons dat die skriba aan die Ringskommissie skryf "dat de ziekte nu geweken is en de commissie verwacht wordt". Of die Ringskommissie ooit die ontevrede lidmate ontmoet het, weet ons nie, want die gebeurtenisse by die volgende Nagmaal het ´n welkome einde aan dié jarelange netelige kwessie gemaak. Dit het gebeur op die naweek van 4–6 April toe ds. Strydom ´n beroep na die gemeente Makwassie aangeneem en van Krugersdorp afskeid geneem het. Amper tien jaar later het ds. en mev. Strydom na Krugersdorp teruggekeer as huisvader en huismoeder van die Jac van Belkum kinderhuis, waar hulle ses jaar lank baie gewaardeerde werk gelewer het.

## Ouderling Schalk Jacobus Botha

'n Jaar voor die vertrek van ds. Strydom op 6 April 1918 word S.J. Botha as ouderling van die afdeling Wonderfontein gekies. Hy is op 17 November 1861 in die distrik Potchefstroom gebore as vierde kind en oudste seun van Schalk Jacobus Botha (geb. 3 Maart 1811) en sy tweede eggenote Susanna Magrietha Herbst (geb. 6 Junie 1835). Hy het nege susters en twee broers, asook twee halfbroers en vier halfsusters gehad. Hy is in die Nederduitsch Hervormde kerkgebou te Potchefstroom gedoop deur ds. Dirk van der Hoff en het by dieselfde predikant lidmaat geword in 1880.

Met die groot volksbyeenkoms te Paardekraal in Desember 1880 was hy en sy aanstaande bruid Jacoba Susara Magrietha van der Merwe ook onder diegene wat deelgeneem het aan die klipstapeling en die aflegging van die belofte-eed, waar hulle 'n verbond met mekaar in teenwoordigheid van God gesluit en met 'n eed in sy Naam bevestig het "trou te houden aan ons land en volk en met het oog op God zamen te werken, tot den dood toe, voor de herstelling van de vryheid onzer Republiek." 'n Jaar later was hulle weer daar om saam met hulle volksgenote aan God die dank te bring vir die oorwinning wat Hy gegee het.

Op 16 Januarie 1882 is hulle te Potchefstroom in die huwelik bevestig deur ds. G.W. Smits van Rustenburg. Uit hierdie huwelik is daar dertien kinders gebore waarvan vier klein oorlede is. Al hierdie kinders vanaf die oudste Schalk Jacobus (gebore 4 April 1883) tot die jongste Johannes George (gebore 18 Augustus 1899) is in die gemeente Potchefstroom gedoop.

Benewens aan die Eerste Vryheidsoorlog, het hy ook aan die oorlog teen Mapoch, die geveg teen Jameson en die Tweede Vryheidsoorlog deelgeneem. Gedurende die vroeë stadium van die Tweede Vryheidsoorlog is sy oordromme as gevolg van die kanongebulder in die beleg van Mafikeng sodanig beskadig dat hy teruggestuur is na sy plaas op Oog van Wonderfontein naby Bankstasie. Behalwe die feit dat sy ewewig vir geruime tyd versteur was, het aanvanklik gedeeltelike en later totale doofheid ingetree. Sy oudste seun is as jong penkop saam met generaal Piet Cronjè te Paardeberg krygsgevange geneem en na St Helena geneem.

Oom Schalkie, soos wat hy in die omgang bekend gestaan het, is later met sy vrou en ander kinders op sy plaas gevange geneem en na die konsentrasiekamp op Krugersdorp geneem. Toe die gesin van die werf af wegry het hulle gesien hoedat die Engelse soldate begin om die rietdakhuis aan die brand te steek. Tot hulle dankbare verbasing het hulle drie jaar later by hulle terugkoms gevind dat die vuur om een of ander onbekende rede nie versprei het nie. Daar was slegs geringe skade aan die plafon en die dak. In die konsentrasiekamp het die gesin baie ellende meegemaak. Daar het oom

Schalkie as koster gehelp met die begrafnis van seshonderdnege-en-vyftig kinders en honderddrie-en-twintig vroue.

By hulle terugkoms op die plaas was die gesin, soos so baie ander volksgenote, byna tot die bedelstaf toe verarm. Gelukkig het die huis goed behoue gebly. Al die vee was egter weggevoer. Om die boerdery weer aan die gang te kry het oom Schalkie, wat goed skrynwerk kon doen, vir ander deure en vensters gemaak en dakke gaan opsit.

Lank na die Tweede Vryheidsoorlog is die gesin vanweë grenswysigings by die gemeente Krugersdorp ingedeel. Daar was oom Schalkie ouderling en vanaf 1919 een van die katkisasie-meesters van die gemeente, meesal saam met oom Hennie van der Merwe. In die veertien jaar wat hy hierdie werk verrig het, het hy talle jong mense help toerus wat in later jare met groot dankbaarheid daaroor gepraat het. Hy het oor 'n uitstekende kennis van die Bybel beskik en die Bybel gedurende sy lewe meerdere kere deurgewerk.

In 1937 het oom Schalkie en sy eggenote saam met sy jongste seun na die plaas Ruigtevlei tussen Sannieshof en Barberspan verhuis. Vanweë hoë ouderdom en totale doofheid wou hy nie meer in 'n kerklike amp betrokke raak nie. Tog het hy steeds sy intense belangstelling in die kerk en kerksake behou en gereeld die Almanak en die Hervormer gelees.

Na 'n huwelikslewe van een-en-sestig jaar, het sy eggenote hom in 1943 ontval. In 1947 het hy 'n tweede huwelik aangegaan en wel met Anna Magdalena Elizabeth (Brits), en op die ou familieplaas op Oog van Wonderfontein gaan woon. Minder as vier jaar later is sy vrou oorlede en sedertdien het hy weer by sy jongste seun in Westdene (Johannesburg) gaan inwoon. Daar het hy tot sy dood op 30 Julie 1961, 'n honderd dae voor sy honderdste verjaarsdag, gewoon. Op dieselfde dag het sy klein-seun Schalk Jacobus, seun van sy jongste seun, sy intreepreek gelewer as predikant van die Nederduitsch Hervormde gemeente Primrose. Tans is hierdie kleinseun hoogleraar en hoof van die Hervormde Teologiese Opleiding.

Oom Schalkie was nie 'n "geleerde" man nie. Hy het slegs vir twee tydperke van drie maande elk formeel skoolonderrig van 'n rondreisende onderwyser ontvang. Tog het hy homself "belese" gemaak en is sy leiding op godsdienstige gebied in die gemeenskap waar hy gewoon het erken en aanvaar, tenspyte van die feit dat hy nie altyd 'n kerklike amp beklee het nie. Sy opregte vroomheid en prak-tiese lewenswysheid het hy uit die Bybel geput wat vir hom tot by die einde van sy lewe normatief gebly het. Menige lidmaat het jare later nog met groot waardering melding gemaak van die besondere wyse waarop hy hulle as jong kinders gekatkiseer het.[1]

## Die dienstyd van Ds. J.J. Prinsloo (J. seun)–12 Januarie 1920–4 April 1922

As ons die dienstyd van ´n predikant van sy bevestiging tot sy losmaking reken, dan was ds. Prinsloo maar ´n bietjie langer as twee jaar predikant van Krugersdorp. In werklikheid was dit slegs die helfte daarvan. Dit het só gebeur: toe hy op l8 Oktober 1919 na Krugersdorp beroep is, wou hy nie dadelik op die beroep antwoord nie. Reeds in die dae toe hy predikant in Trichardtsfontein was, was hy gemoeid met die Angolaboere. Hy het hulle die eerste keer teen die einde van 1911 besoek en daarna weer in 1912. Op ´n gemeentevergadering in Humpata op 5 April 1912 is hy beroep as "konsulent" van die gemeente en op 7 Desember van dieselfde jaar het hy die "plegtige inwyding" van dié kerkgebou op die plaas van oudl. Andries Alberts waargeneem. Ná 1912 het ds. P. W. van Drimmelen Humpata gereeld besoek, maar hy is in 1919 oorlede. Ds. Prinsloo het die Angolaboere toe belowe om hulle weer te bearbei. Om dié rede het hy die kerkraad van Krugersdorp eers ontmoet en en gevra of hulle bereid sou wees om hom drie maande verlof toe te staan om na Angola te gaan.
Toe die kerkraad daartoe instem het hy aangekondig dat hy die beroep aanneem en hy is gevolglik op 24 en 25 Januarie 1920 ontvang en bevestig. Na die April-Nagmaal het hy na Angola vertrek. Onder leiding van die konsulent, ds. Brandt, het die kerkraad op 10 Julie vergader en verneem dat ds. Prinsloo op 24 Mei in Mossamedes aangekom het. Dit het gou duidelik geword dat sy verblyf in Angola langer sou duur en ds. Brandt het al die gemeentelike werksaamhede behartig. Die kerkraadsvergadering van 8 Oktober maak melding van die aanstelling van mev. M. Grobler as orreliste,

[1] Met erkenning aan Prof. S.J. Botha.

wat daardie pos tot 1946, dus 26 jaar lank, beklee het. Die gemeentesensus het die volgende opgelewer: 304 huisgesinne, 716 lidmate, 1592 siele. Maar dié reeds groot gemeente was geldelik swak, en die kerkraad het besluit om by die Nationale Bank ′n oortrekking van tot £400 aan te gaan. Blykbaar is daar benewens in die kerkgebou ook in Burgershoop gereelde dienste gehou, want die kerkraad het gestem vir ′n vergoeding "vir die koster te Burgershoop" van een pond (R2) vir vroeëre dienste en 10 sjielings (R1) per maand vir die toekoms, mits die deurkollekte dit sou toelaat. In die daaropvolgende maande is ook gepraat oor die noodsaaklikheid van herstelwerk aan die kerk, maar ook oor die vergroting daarvan en selfs oor die bou van ′n nuwe kerk.


Ds. J.J. Prinsloo

Ds. Prinsloo het eers einde Januarie 1921 van Angola teruggekeer en op ′n kerkraadsvergadering rekenskap gegee van sy lang afwesigheid. Die hoofoorsake was stakings van matrose in Lissabon, die reënseisoen in Angola wat terugkeer oor land onmoontlik gemaak het en uiteindelik die feit dat die skip op die terugreis nie toegelaat is om in Kaapstad vas te meer nie, maar moes deurvaar na Delagoabaai. Dit is bekend dat ds. Prinsloo in die tydperk van 6 Junie tot 26 Desember in Humpata 26 kinders gedoop[1] het en ook op Mobolo in noord-Angola werksaam was.[2] Daar het hy ook een kind gedoop en ′n ouderling en diaken vir die gemeente laat kies en bevestig.


Voor: di. Jac van Belkum, L.E. Brandt, J.J. Kühn; middel: di. H.C.M. Fourie, S.J. Strydom, H.D. van Broekhuizen; agter: dr. J.H. Greyvenstein, di. S.J. Vermooten, A.J. Barger.

---

1 P. J. van der Merwe: *Ons Halfeeu in Angola, p.39–40.*

2 Prof. Dr. J.P. Jooste: *Gedenkboek van die Dorslandtrek, p. 155.*

Dit is interessant dat waar ds. Kühn as eerste predikant in Oos-Afrika werksaam was, ds. Prinsloo, sy studentemaat, in die bearbeiding van Angola ´n belangrike bydrae gelewer het. Ook ds. S. J. Strydom het in 1923 in Angola gearbei en op Humpata 32 en op Sandveld vyf kinders gedoop. Trouens, hy het vanaf 1940 tot sy emeritaat in 1951 saam met sy vrou onskatbare werk verrig in die toenmalige Rhodesië. My pastorale hulp van sewe jaar in Outjo pas mooi in die tradisie van die ou predikante van Krugersdorp.

In die kort dienstyd van ds. Prinsloo ná sy terugkeer uit Angola het weinig buitengewone gebeurtenisse plaasgevind. Die gemeente het ná verskeie vergaderings besluit om in pleks van herstelwerk aan of uitbreiding van die kerkgebou ´n nuwe kerk te bou. Die argitek was ´n sekere mnr. Stewart en die beraamde koste £6 500 (R13 000). Toe die beloftelyste vir die boukoste egter nie aan die verwagtings voldoen het nie, het die kerkraad die hele projek afgestel.

Oor ds. Prinsloo word vertel dat hy die eerste predikant van Krugersdorp was wat ´n telefoon gekry het. Maar dit het ook ´n geskiedenis: toe die kerkraad aanvanklik glad nie daarvoor te vinde was nie, het ds. Prinsloo self ´n telefoon laat installeer en daarvoor betaal. ´n Ruk later skakel ´n ouderling van een van die buitenwyke die predikant oor probleme in sy wyk. Ds. Prinsloo het op sy kenmerkende stadige manier geantwoord: "Ouderling, hierdie is ´n private telefoon en hiermee bespreek ons nie kerksake nie," en hy het die telefoon neergesit. Dit was ´n duidelike boodskap aan die kerkraad, wat dit ook goed verstaan het.

## Die dienstyd van ds. P.S. Grobler–Junie 1922–Januarie 1942

Paul Stephanus Grobler is op 12 Desember 1894 op die plaas Doornhoek in die distrik Marico gebore. Sy vader was Koert Nicolaas Grobler en sy moeder Johanna Cornelia Snyman. Hy het sy hoërskoolopleiding op Stellenbosch ontvang, daar gematrikuleer en in 1917 begin met sy teologiese studie aan die nuutgestigte T.U.K. saam met P.J.J. Venter en H.P. Wolmarans. Hy het getrou met Cornelis Johannes (Mollie) Bodenstein, ´n afstammeling van visepresident C.J. Bodenstein. Na die vertrek van ds. Prinsloo is hy as proponent na Krugersdorp beroep en op 28 Mei 1922 daar georden en bevestig. Ds. P.S. Grobler het amper 20 jaar in Krugersdorp gedien en in dié jare het Krugersdorp gegroei tot een van die grootste gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Aan die begin van sy loopbaan het daar iets gebeur wat hom sy hele dienstyd lank sou besig hou.
Die Algemene Kerkvergadering van daardie jaar het besluit dat daar ´n weeshuis vir die Nederduitsch Hervormde kerk gebou moes word. Om dié projek uit te voer, is ´n kommissie benoem, bestaande uit di. A.J. Barger, Jac van Belkum en P.S. Grobler. Onmiddellik is die gemeentes opgeroep om susterskomitees te stig om dié drie mans se hande te sterk. In Krugersdorp is die volgende susters benoem: mev. ds. Grobler, mev. Bodenstein, mev. Moller en mev. Bolton. Van meet af het die susters dus die grootste aandeel gekry in die versorging van verweesde en verwaarloosde kinders.

Daar was nog geen fondse beskikbaar vir die bou van ´n weeshuis nie, maar ds. Grobler het die aandag van die kommissie gevestig op ´n groot en ruim gebou naby die Paardekraalmonument, wat te koop was. Omtrent dieselfde tyd het ´n welgestelde Nederlander van die gemeente Pretoria, mnr. J. Groeneveld, vir dié doel £500 (R1 000) geskenk en so is die Ou Weeshuis op die hoek van Markstraat en Memoriallaan , oorspronklik die Monument-Hotel, aangekoop.

As lid van die weeshuiskommissie en plaaslike leraar was ds. Grobler die man wat die meeste praktiese sorg vir die nuwe onderneming van die kerk gedra het. In Oktober 1923 is die eerste huisouers, mnr. en mev. I.S. du Plessis, benoem en die weeshuis geopen met drie kinders, twee van Krugersdorp en een van Lichtenburg. Ná die aftrede van mnr. en mev. du Plessis het ds. en mev. Grobler agt maande lank waargeneem en daarna was ds. en mev. S J. Strydom die volgende ses jaar die huisouers. In 1934 is hulle opgevolg deur mnr. A. Stafleu, wat in beheer was tot 1938 en opgevolg is deur mnr. H.J. Visser. Van 1946 af was mnr. en mev. A.B. van N. Herbst die huisouers.

Die weeshuis het van krag tot krag gegaan met die steun van die hele kerk. In 1938 was daar honderdses-en-veertig kinders, twee-en-sestig seuns en vier-en-tagtig meisies en dit was duidelik dat beter huisvesting en geriewe vir so ´n groot aantal kinders noodsaaklik was.



Ds. P.S. Grobler

In dié jaar het die stadsraad van Krugersdorp 8.5 ha (10 morge) grond vir ´n nuwe weeshuis geskenk, waarvan die hoeksteen op 6 April 1940 gelê is. Die argitekte was Geers en Geers en die bouaannemer en opsigter ds. Grobler. Dit was nie die eerste en ook nie die laaste bouwerk wat ds. Grobler onderneem het nie. Hy was ´n predikant-bouer by uitnemendheid. Sy belangrikste bouwerk is sekerlik die kerkgebou van Krugersdorp. Die ou kerkgebou, wat in 1898 in gebruik geneem is en tydens die vryheidsoorlog ook vir skooldoeleindes gebruik is, het hopeloos te klein en ondoeltreffend geword. In 1905 is dit vergroot, maar die uitbreiding van die gemeente ná die koms van die eerste predikant het dit spoedig weer te klein laat word. Die groeisyfers dui dit vir ons die duidelikste aan: toe die eerste predikant bevestig is, het die gemeente omtrent 400 lidmate gehad. Twaalf jaar later, toe ds. Grobler bevestig is, het die gemeente uit 718 lidmate (met ´n sieletal van 1 593) bestaan. Toe die nuwe kerkgebou in 1935 opgerig is, het die lidmatetal tot 1 195 en die sieletal tot 2 775 gegroei. Vier jaar later, voor die eerste afstigting, was daar in Krugersdorp 2 273 lidmate en 6 000 siele.

Waar die kerkraad in die vroeër jare ´n keuse moes maak tussen ´n nuwe kerk bou of die bestaande kerkgebou vergroot, het gedurende ds. Grobler se tyd ´n ander moontlikheid aandag gekry, afstigting. Op 13 Junie 1930 behandel ´n spesiale kerkraadsvergadering die saak.



Die ou weeshuis met Ds. Grobler en I.S. du Plessis die eerste huisvader

Die moontlikheid is geopper dat 'n gemeente afstig met vyf wyke: twee wyke Bankstasie, een wyk Doornfontein en twee wyke van Hoëveld. Verder, dat hierdie nuwe gemeente drie jaar lank met Krugersdorp sal kombineer. Ds. Grobler het by die vergadering gepleit vir 'n gebou in Krugersdorp-Wes en gemeld dat daar meer as 200 kinders in die sondagskool was. Daarop het die vergadering besluit dat 'n saal opgerig moes word teen hoogstens £1 000 (R2 000), waarvoor die wyk Krugersdorp-Wes alleen verantwoordelik sou wees.

Die volgende vergadering het ook die moontlikheid geopper dat 'n gemeente, bestaande uit Doornfontein, Oog, Wonderfontein, Jachtfontein en Randfontein afgestig moes word en die voorsitter is versoek om in die betrokke gebied vergaderings te hou om die lidmate se mening daaroor te toets.

Op 'n spesiale gemeentevergadering op 6 Augustus 1930 in Krugersdorp-Wes is 'n boukommissie benoem om vir die sondagskool daar 'n saal te bou. Die lede van die kommissie was ds. Grobler en die broeders J. Ayres, W. Brits, P.P. Ferreira en J.C. Marnewick. Nog in dieselfde maand, op 21 Augustus, is 'n spesiale vergadering in Burgershoop gehou, waar die Hervormde Vrouevereniging besluit het om op 14 Oktober 'n basaar in die stadsaal van Krugersdorp te hou ten bate van die saalbou. Die basaar was blykbaar 'n sukses, want op 7 Mei 1931 het 'n vergadering van die vrouvereniging verskeie skenkings vir die saal, wat op 23 Mei ingewy sou word, goedgekeur: 'n bedrag van £30 (R60) vir die aankoop van 'n orrel, mev. Moore het 'n Bybel (£1.10-R2.20) geskenk, mev. M. Marnewick en mev. Buitendag 'n lang mat (£5-R10), mev. ds. Grobler twee deurmatte, mev. S. Potgieter glase en beker, mev. A. Olivier twee besems, mev. M. Marnewick stoel en kussing, mev. S. Buitendag armbeurse, mev. J. Marnewick 'n kansellap. Oor verdere behoeftes of moontlikhede om die saal te help afbetaal sou die susters in Junie in die saal beraadslaag. Die saal het later die kerkgebou van die gemeente Krugersdorp-Wes geword van die afstigting in 1942 tot die inwyding van die nuwe kerk in 1956.

Wanneer 'n gemeente se lidmatetal regtig begin groot word, is dit nie net louter vreugde nie, maar ook 'n bron van sorg en probleme. Hoe groter die gemeente, des te meer die aantal halfhartige en lakse lidmate en die predikant het nie tyd vir individuele en intensiewe bearbeiding nie. Dit het ds. Grobler ook begin voel. Toe hy in die begin van 1931 oor die sensus gepraat het, het hy aan die kerkraad gemeld dat elf gemeentes in daardie jaar minder lidmate opgegee het as in die vorige jare. Hy het voorgestel dat Krugersdorp dieselfde voorbeeld moes volg omdat hy dit onbillik geag het dat die kerkraad moes betaal vir lidmate wat niks vir die Kerk gegee het nie. Hy wou hieroor ook in die Hervormer skryf en die aangeleentheid as beskrywingspunt aan die A.K.V. voorlê. Oudl. Steffens, gesteun deur oudl. van Staden, het voorgestel dat in die A.B.C.-verslag 750 lidmate aangegee moes word. Ds. Grobler het bevestig dat dit die aantal lidmate was wat bydraes gegee het. Dié bose plan is darem nie deurgevoer nie, want ons kry in die Almanak 1 150 lidmate. Tog was hierdie eerlikheid waarskynlik nie die resultaat van 'n ontwakende gewete nie, maar van die besluite van die A.K.V., wat die "hoofdelike aanslag" laat vaar het in daardie jaar en die gemeentes op 'n ander wyse belas het.



Die pastorie van Ds. P.S. Grobler

# Kerkraad 1926



1e ry D.H. Moller (kassier), H.J. van Staden, A.W. Heyneke, D.J. Breytenbach, H.C. van der Merwe, Ds. P.S. Grobler, J.C. van der Merwe, S.J. Botha, N.J. Basson, C.J. Marnewick.
2e ry A.J. van Tonder, J.J. Grobler, C.C.A. Labuschagne, C.B. Smit, N.J. Prinsloo, S.P. Greyling, A.W. Nortje, G. Engelbrecht, P.G. Breedt, I. J. van Wyk.
3e ry A. Harmse (koster), T.H. Duvenage, F. van Eeden, C. de Beer, J.F. Bolton, L.P. Hoffman, J.S. Roos, W. Ras, H.C. van der Merwe, J.P. Grobler (skriba).
4e ry J. Kok, S. Oosthuizen, J.N. Lindeque, C.R. Brits, A.L. Steffens.
Inlas J.J. Human, J.S. Pullen, A.J. Smit, J.P. Nortjé.

Aangesien daar nêrens in die gemeente ernstige behoefte bestaan het aan ´n afstigting nie, het die kerkraad op 30 Maart 1934 besluit om by die gemeente die bou van ´n nuwe kerk aan te beveel en wel teen ´n bedrag van £8 000 - £9 000 (R16 000-R18 000). Dieselfde dag het die gemeentevergadering dit aanvaar. By ´n volgende kerkraadsvergadering is ´n boukommissie van nege lede benoem: J. Bolton, J. Nortjé, J. Roos, W. Viljoen, J. Oosthuizen, W. Brits, J.N. Lindeque, de Bruyn en Buitendag, met ds. Grobler as voorsitter. Die ou kerk sou heeltemal afgebreek word en die boukommissie moes tenders vra. Dertien tenders het ingekom, waarvan die laagste £9 670 (R19 340) en die hoogste £12 750 (R25 500). Op 6 Oktober 1934 het die kerkraad die saak uitvoerig bespreek, ook die voor- en nadele van selfbou, wat deur ds. Grobler bepleit maar deur diaken Bolton teengestaan is. Met ´n meerderheid van stemme is besluit om self te bou en die bekende argitek mnr. Gerhard Moerdyk daarvan in kennis te stel. Dieselfde aand is die besluit aan die gemeentevergadering voorgelê en die kerkraad het die toestemming gekry om met die bou voort te gaan en ´n lening van £5 000 (R10 000) by die Standard Bank daarvoor op te neem. Broeder Ayres het gevra "wie die skuld van die kerk gaan dra as daar in die toekoms een of ander wyk afstig," waarop die voorsitter geantwoord het dat hulle pro rata daarvoor sal moet betaal. Die broeder het voorgestel dat as ´n lidmaat die gemeente verlaat "uit blote moedswilligheid", hy of sy eers £5 (R10) moes betaal voordat ´n attestaat uitgereik sou word. Met net twee teenstemme is die voorstel aanvaar. Broeder Ayres se bekommernis was nie ongegrond nie.

Daar is naamlik ´n versoekskrif aan die kerkraad gerig en ook aan die Ring van Potchefstroom waarin die wyk Roodepoort om afstigting gevra het. Dit is deur agt-en-vyftig lidmate onderteken. Die bedoeling was om later saam met Newlands te beroep. Die kerkraad, wat enkele maande tevore tevergeefs probeer het om vrede te bewerkstellig tussen twee ouderlinge daar, het geoordeel dat die aansoek as ´n gevolg van die spanning beskou moes word en het besluit om ´n gemeentevergadering in Roodepoort te belê. Teselfdertyd is ook´n brief van die skriba van die Algemene Kerkvergadering ter tafel gelê wat geopenbaar het dat Newlands die A.K.V. se hulp gevra het vir die afstigting van Roodepoort ter wille van ´n toekomstige gesamentlike beroep. Die kerkraad het teen die aansoek besluit.



By die volgende driemaandelikse kerkraadsvergadering op 2 Februarie 1935 is gerapporteer dat die meerderheid lidmate in Roodepoort nie ten gunste van afstigting was nie. By dié vergadering was daar ´n lang bespreking oor ´n koepeldak in die kerk. Ondanks ´n pleidooi van ds. Grobler is dit deur die kerkraad afgekeur. Daarna is ´n versoekskrif om afstigting deur Wonderfontein én Roodepoort ingelewer. Die kerkraad het besluit dat eredienste op Roodepoort, Bank en Elandsfontein gehou sou word om ondersoek in te stel en dat die predikant deur ´n kerkraadskommissie daarheen vergesel sou word.



PROGRESS OF THE NEW CHURCH AT KRUGERSDORP.
The new Nederlands Hervormde Church at Krugersdorp, the foundation stone of which was laid by the Rev. P. S. Grobler in February of this year.



Ds. Grobler saam met Hennie van der Merwe en Schalk Botha, sy getroue katkisasiemeesters

Ondanks al die sorge het die bouwerk na wense gevorder, beter as wat die kerkraad verwag het. Ds. Grobler en die lede van die boukommissie wat hom gesteun het, het ook die dom laat bou, ondanks aanvanklike afkeuring deur die kerkraad. Die kerkraad het toe geëis "dat die boukommissie erken dat hulle outokraties opgetree het, dat hulle die kerkraad om verskoning moet vra en verder beloof om in die vervolg meer versigtig op te tree waar dit die uitvoering van kerkraadsbesluite betref." Die voorsitter het namens die boukommissie skuld bely, om verskoning gevra en die verlangde belofte gedoen. Daarna het die vergadering eenparig sy goedkeuring tot die bou van die dom verleen.

Daar is ook verskeie warm gesprekke gevoer oor die koor, wat blykbaar al jare lank bestaan het. Aanvanklik is die koor summier verbied, later slegs by Nagmaalsvierings. Op gewone Sondae voor en na die erediens kon die groep optree. Omdat die agitasie teen die koor voortgeduur het, is dit weer twee jaar later, op 3 April 1937, op ´n gemeentevergadering bespreek en weer en finaal afgekeur.

As ´n mens in aanmerking neem hoeveel sorge en probleme die predikant en kerkraad buite die kerkbou ervaar het, is dit verbasend dat so ´n groot werk in tien maande tot stand kon kom. Die inwydingsplegtigheid is waargeneem deur prof. S.P. Engelbrecht en bygewoon deur verskeie predikante van die Nederduitsch Hervormde kerk en ook van ander kerke. Die burgermeesterspare van Krugersdorp, Roodepoort-Maraisburg en Randfontein was daar, asook die argitek Gerhard Moerdyk. Talle geskenke is oorhandig, waaronder ´n Bybel en gesangboek deur die tweeling-ouderlinge H.C. en J.C. van der Merwe, wat al oor die tagtig was; skenkings vir die orrel van die sondagskole van Krugersdorp en Roodepoort; die kansel van die sondagskool van Krugersdorp-Wes; voorlesersbank en doopvont van broeder N.M. Prinsloo en die kansellap van broeder R.J. Jansen.

´n Week later is in die nuwe kerk burgersmeestersondag gevier. Dit was ´n besondere geleentheid vir diaken J.F.M. Bolton, wat juis in daardie jaar burgermeester van Krugersdorp was en A.B. van der Linde, burgermeester van Roodepoort-Maraisburg, wat ook lidmaat van die Hervormde Kerk was.

Die kerkraad het eers ´n paar maande later aan die gemeentevergadering verslag gedoen van die bou van die kerk. Saam met die banke en orrel het die bouwerk £ 13 500 (R27 000) gekos en die skuld van £8 000 (R16 000) is onder die 23 ouderlinge verdeel. Die hoogste bedrag was £ 800 (R1 600) vir ouderling Lindeque en die laagste £100 (R200) vir ouderling J. Nortjé. Ouderling W. Viljoen het die predikant versoek om jaarliks £100 (R200) van sy salaris op die bourekening in te betaal totdat die skuld gedelg sou wees. Ds. Grobler het onmiddellik gesê dat hy daartoe bereid was, mits die kerkraad onderneem om sy reiskoste vir kerkbelange ten volle te betaal. Die skriba het aangeteken dat daarop geen antwoord gekom het nie.



Bruilofsgaste by die huwelik van diaken J.F.M. Bolton.
Net links van die bruidegom, teen die pilaar, staan
ouderling A.S. Naude, vader van die bruid,
en aan die regterkant, tussen die twee pilare, ds. van Belkum.

Aan die begin van 1937 is ds. Grobler gevra om na Oos-Londen te gaan en daar ´n gemeente te stig. Die kerkraad het hom daarvoor verlof toegestaan en hom kort daarna vir nog ´n paar weke daarheen gestuur om nasorg te doen en Nagmaal te bedien. Dié gemeente was die eerste Hervormde gemeente in Kaapland en het ná sy stigting geldelike hulp van die kerkraad van Krugersdorp ontvang.

Terwyl daar in verskeie gebiede van die gemeente bewegings tot afstigting aan die gang was, was daar behalwe enkelinge ook groepe wat by die gemeente wou aansluit. Op 6 November 1937 het ´n afvaardiging voor die kerkraad verskyn bestaande uit die broeders Grundlingh, Du Toit van Coller en susters Grundlingh en Du Plessis, wat tussen vyftig en sestig mense verteenwoordig het. Dié mense wat uit die N.H. of Gereformeerde Kerk getree het, het gevra om in die gemeente opgeneem te word, maar ook "of daar iets gedoen kon word vir eerw. Steyn, wat feitlik op die straat gegooi is en hy sal tog sekerlik ´n aanwins vir die Kerk wees."Die kerkraad het ná oorweging besluit dat hy dié lidmate met attestate gewillig sou ontvang, maar nie sy weg oopsien om eerw. Steyn in een of ander amp aan te stel nie.

Op dieselfde vergadering is ook besluit dat die aanbeveling van ´n gesamentlike kommissie van Krugersdorp aanvaar moes word waarvolgens Hartebeeshoek onder Brits sou val, as die lidmate dit

wou hê. Ds. P.W. Venter van Brits het toestemming gekry om daar te gaan dienste hou en die gevoelens van die lidmate te pols.

In die laat jare dertig was feitlik elke kerkraadsvergadering besig met die besprekings van voorstelle vir een of ander afstigting of van versoekskrifte daarteen. ´n Ander vaste punt op die agenda was die nimmereindigende tugsake, wat die wagters op Sionsmure inderdaad laat bontstaan en vir die predikant soms moeilike opdragte besorg het. Soos toe die kerkraad vir ´n meisie drie maande tyd gegee het om te trou en aan die predikant opdrag gegee het om haar daarmee te help. Die kerkraad was ook besonder gevoelig vir sake van politieke aard. By twee kerkraadsvergaderings was daar warm debatte oor die feit dat dr. H.C.M. Fourie benoem is tot konsulent van die gemeente en ds. Grobler hom gevra het om by die Nagmaal te help. Sommige broeders was beslis daarteen hy aangesien hy "in die politiek geplons het." Blykbaar kon hulle hom na al die jare nie vergewe nie dat hy tydens die 1914 rebellie as ondersteuner van die rebelle na Duits-Suid-Wes-Afrika gegaan het. Dieselfde teenstand is geopper teen dr. H.D. van Broekhuizen, wat saam met dr. Fourie en genl. J.C.G. Kemp in Suidwes was en daarna in die gevangenis. Dit was na aanleiding van ´n huweliksbevestiging wat hy waargeneem het toe hy nie meer predikant nie maar volksraadslid was. Die kerkraad het die volgende besluit geneem: "Teneinde in die toekoms alle moeilikhede en besware in verband met politieke of enig ander ongesonde sake in die kerk te voorkom, besluit hierdie kerkraadsvergadering dat voortaan geen leeraar, wie sy leeraarskap uit vrye en eie beweging neergelê het om hetsy aan politieke of enig ander nie kerklike saak deel te neem, nie toegelaat sal word om op die kansel van die Ned. Hervormde Kerk van Krugersdorp te klim om te preek of enig ander verrigtinge vandaar waar te neem."

Toe ds. Strydom tussen 1928 en 1934 weeshuisvader in Krugersdorp en dus ook lidmaat van die gemeente was, is hy so af en toe deur ds. Grobler gevra om ´n erediens waar te neem. Ook dit het warm besprekings veroorsaak en uiteindelik het die kerkraad besluit dat hy glad nie meer toegelaat sou word om te preek nie.

Soos vermeld, het aansoeke om afstigting reeds in 1935 tydens die kerkbou die gemoedere besig gehad, maar dit het nog jare geduur voordat die eerste afstigting plaasgevind het. Die gemeentevergadering van 1 April 1939 het ´n aanbeveling aanvaar waarvolgens die suidwestelike gedeelte van die gemeente Randpoort as sentrum afgestig sou word. As bruidskat het hulle die verkoopprys van £300 (R600) van ´n stuk grond op Venterspos ontvang, wat ´n paar jaar tevore uit ´n boedel aan die gemeente geskenk is. Dié stuk grond is later vir £800 (R1 600) aan ds. Grobler verkoop en dit het groot probleme veroorsaak, omdat dit die hoofdeel gevorm het van ´n aanklag teen die predikant.

Die tweede afstigting het Roodepoort geraak. Dié wyk van Krugersdorp het al jare lank ´n groot mate van selfstandigheid geniet. Op 12 Maart 1927 is daar op standplaas 1282 deur ds. Grobler die hoeksteen gelê van ´n kerksaal wat vir £380 (R740) deur oudl. C.B. Smit gebou is. Daar is gereeld eredienste gehou en die sakramente bedien. Op die kerkraadsvergadering van 20 Januarie 1940 was die voorsitter van die Algemene Kerkvergadering ds. J.J. Prinsloo en ds. Johannes Dreyer van Potchefstroom op versoek van ds. Grobler teenwoordig om oor die afstigting van Roodepoort te beraadslaag. Daar is besluit dat Roodepoort as ´n selfstandige gemeente afgestig kon word onder die volgende voorwaardes: hy kombineer met Krugersdorp solank die oorlog voortduur en nog ses maande daarna en betaal £300 (R600) per jaar as sy deel vir die bearbeiding.

Op 4 Oktober 1940 het ds. Grobler verslag gedoen aan die kerkraad oor ´n vergadering wat die ringskommissie met die lidmate op Roodepoort gehou het. Daaruit het geblyk dat Roodepoort nie bereid was om met Krugersdorp te kombineer nie, maar heeltemal selfstandig wou word. Daar is ook melding gemaak van ´n brief van die ringskriba wat ook ´n selfstandige gemeente Roodepoort gevra het. Krugersdorp het die vorige besluit herroep en die afstigting van Roodepoort aanvaar, maar vanweë die verlies van £300 (R600) per jaar was hy nie bereid om enige bruidskat in bate of kontant te gee nie. As gevolg van dié besluit is die kerksaal van Roodepoort in 1942 deur die kerkraad van Krugersdorp vir £780 (R1 540) verkoop.

Die afstigting het op 25 Oktober 1940 plaasgevind onder voorsitterskap van ds. D.F. Erasmus, voorsitter van die Ring van Zeerust. Die volgende predikante was teenwoordig: A.J.G. Oosthuizen, W.H. Grey, P.W.A. Bierman, P.S. Grobler, D.J. van Staden en F.J. van Zyl. Die voorsitter het gemeld dat die voorwaardes tot afstigting deur Krugersdorp aanvaar is, nl. dat Roodepoort £50 (R100) van die skuld aan die algemene fonds sou oorneem. Ds. Grobler het hierdie tweede dogtergemeente van Krugers-



Eerste predikant van die afgestigte gemeente Roodepoort
saam met sy kerkraad

dorp Gods rykste seën toegewens en gemeld dat die Roodepoortgebied agtien jaar gelede, toe hy predikant van Krugersdorp geword het, net dertien lidmate gehad het maar met vierhonderd lidmate afstig.

As eerste kerkraadslede is gekies:
ouderlinge H. Zentgraf, J.J.S. Pennels, J. Coetzee, J. van Staden, P. Viljoen, G. Dreyer en H. Viljoen.
diakens A.H. Brink, J.J. Scheffer, D. Eichhorn, A.P. Viljoen, A. Pienaar, A. C. Visagie en A. Niewoudt.

Vir Krugersdorp het 1941 begin met voorstelle deur sommige lidmate van Krugersdorp-Wes oor afstigting. Op voorstel van C. Olivier en M. van den Berg het die kerkraad besluit "dat aangesien die kerkskuld op omtrent £8 000 staan en twee gemeentes binne twaalf maande van Krugersdorp afgestig is en Krugersdorp tans eenduisendeenhonderd-en-veertig lidmate tel, waarvan die helfte arm mense is, die kerkraad nie sy weg oopsien om verder oor afstigting van enige deel van die gemeente te redeneer of te onderhandel nie." Aan die voorsitter en skriba is opgedra "om met geen liggaam hoegenaamd oor so ´n saak te onderhandel en ook nie die kerkraad vir so ´n doel op te roep nie."

Na hierdie sterk besluit het die kerkraad vir die eerste keer die gemeente in wyke verdeel:

Wyk 1. Onder-Dorp
Wyk 2. Bo-Dorp
Wyk 3. Luipaardsvlei
Wyk 4. Distriksdorp-Oos
Wyk 5. Distriksdorp-Sentraal
Wyk 6. Distriksdorp-Wes
Wyk 7. Burgershoop-Bo
Wyk 8. Burgershoop-Onder
Wyk 9–16. Krugersdorp-Wes
Wyk 17. Muldersdrift
Wyk 18. Jukskeirivier
Wyk 19. Kromdraai
Wyk 20. Hartebeeshoek
Wyk 21. Hekpoort
Wyk 22. Magaliesburg
Wyk 23. Doornhoek
Wyk 24. Hoëveld Kaalfontein
Wyk 25. Hoëveld Hartebeesfontein
Wyk 26. Hoëveld Cyferfontein.

Al was die kerkraad moeg vir afstigtings, is hy nie veel ruskans gegun nie. Want ds. Grobler is telegrafies deur die ringskriba gelas om die kerkraad op te roep vir ringsvisitasie in teenwoordigheid van ´n afgevaardigde van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering oor die afstigting van Krugersdorp-Wes. Dié vergadering van 3 Junie l941 het besluit dat Krugersdorp-Wes, as hy wil afstig, £2 000 (R4 000) van die skuld plus £400 (R800) van die Algemene Fonds moet oorneem en dan kan hy die saal in Krugersdorp-Wes as bate behou.

Op 12 Junie het die kerkraad weer byeengekom vir ´n spesiale vergadering. Broeder Jannie van Rooyen het voor die kerkraad verskyn en teen die afstigting van Krugersdorp-Wes beswaar gemaak. Daar is ook ´n versoekskrif ingedien deur ouderling Mouton, onderteken deur 327 lidmate uit die totaal van 385 van Krugersdorp-Wes wat teen die afstigting was. Die kerkraadslede het die ringskriba in kennis gestel dat hulle onder dié omstandighede geen aanbeveling tot afstigting kon doen nie. Op ´n kerkraadsvergadering van 30 September 1941 het ds. Grobler gemeld dat die ringskommissie en lede van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering ook aandag wou gee aan die afstigting van Krugersdorp-Wes.

Die ernstige spanning wat dié afstigtingsaak in die gemeente veroorsaak het, is verder verhoog deur klagtes wat deur J.F.M. Bolton, G. de Bruyn en J. Ayres teen die predikant ingedien is soos die kerkraad verneem het op 10 Januarie 1942. Daarvoor is ´n spesiale kerkraadsvergadering opgeroep. Maar voordat die vergadering byeengekom het, het die kerkraad verneem dat ds. Grobler sy bedanking ingedien het. Daarmee het ´n skielike einde gekom aan ´n dienstyd van bykans 20 jaar, wat ´n tydperk van groot uitbreiding was. ´n Jaar later is ds. Grobler weer beroepbaar gestel en hy het nog vyf-en-twintig jaar die kerk gedien.

## Die dienstyd van ds. P.W. Venter–9 Mei 1942–15 November 1945



Ds. P.W. Venter

Die kerkraad het dadelik na die bedanking van ds. Grobler magtiging van die gemeentevergadering gekry om te beroep en die eerste beroep, op ds. P.W. Venter van Brits, het geslaag. Die dienstyd van ds. Venter val in die oorlogsjare, wat vir kerk en volk moeilik en vol politieke spanning was. Bowendien het dit begin met twee moeilike sake, nl. die afstigting van Krugersdorp-Wes en die behandeling van die klag teen ds. Grobler. Op 3 Februarie 1942 het die ringsvergadering besluit: "Die Ringsvergadering keur die afstigting van Krugersdorp-Wes in beginsel goed. Die konsulent kry opdrag om so spoedig moontlik ´n gemeentevergadering saam te roep te Krugersdorp-Wes van lidmate woonagtig te Krugersdorp-Wes om die nodige stukke in orde te bring. Hy rapporteer aan die Ringskommissie en indien alles in orde is, vind die afstigting plaas." Die konsulent, ds. C.H. Muller, het op 20 April gerapporteer dat hy die opdrag uitgevoer en alles in orde bevind het, maar ook dat daar ´n beswaarskrif teen die afstigting ingelewer is met honderdvyf-en-vyftig handtekeninge van lidmate wat by die moedergemeente wou bly. Die ringskommissie het na hierdie verslag voortgegaan met die stigting van die gemeente. Ds. D.F. Erasmus het die beswaardes meegedeel dat hulle by die moedergemeente kon bly en die res gevra of hulle sonder die beswaardes wou afstig.

Broeder G. de Bruyn het so ´n voorstel ingedien en dit is sonder teenstem aanvaar. Daarna is die gemeente gestig volgens die voorwaardes wat die betrokke partye reeds aanvaar het en die eerste kerkraadslede is verkies:

ouderlinge: J. Ayres, J.C. de Bruyn, N.J. Steenekamp, J. Steyn, I. Cronjé, W. Brits en J.A. van den Berg;
diakens: R. Pieterse, B.D. Kempenaars, H. Basson, C.S. Kelly, J.C. Steenekamp, J. Kok en L.M. Lewis.



Ds. J.J. Prinsloo, eerste predikant van Krugersdorp-Wes saam met sy kerkraad

Na die bevestiging van die kerkraadslede het die gemeente hulle opdrag gegee om te beroep. Hulle het as eerste leraar ds. J.J. Prinsloo van Rustenburg beroep, wat 20 jaar vroeër predikant van Krugersdorp was.



Die nuwe pastorie in De Wetstraat 25

Teen die einde van1942 het die gemeentevergadering besluit om die ou pastorie in Derde Straat te verkoop en ´n ander een te koop. Op die kerkraadsvergadering van 9 Januarie 1943 het die kassier, ouderling H.J. Visser, gerapporteer dat die ou pastorie vir £1 700 (R 3 400) verkoop en ´n nuwe pastorie op die hoek van Begin- en de Wetstraat vir £2 700 (R5 400) aangekoop is.

Ds. en mev. Venter het helaas nie lank in geluk en voorspoed in dié pastorie gewoon nie. Op 20 Oktober is mev. Venter oorlede en in die ou kerkhof van Krugersdorp begrawe. Ds. Venter het met drie kinders agtergebly. Omtrent dieselfde tyd het die kerkraad saam met Randpoort ook ´n grafsteen laat oprig op die graf van mej. A.M. Kok, die skenker van die plaas Venterspos.





Links: Mev. Venter, oorlede 20 Oktober 1943
Regs: Trouportret van Ds. P.W. Venter en Annemarie Borman

Gelukkig is die leë plek in die pastorie spoedig gevul toe ds. Venter op 8 April met mej. Annemarie Borman, ´n onderwyseres van Monument-Hoërskool, getroud is. Daar het in dié jaar ook ander veranderings in die gemeente plaasgevind. In die plek van mev. M. Grobler, wat 25 jaar lank orrelis van die gemeente was, is mnr. Sarel Holzhausen, ´n onderwyser van die Hoërskool Monument, benoem. Die kerkraad moes ook afskeid neem van Henning Johannes Visser, die weeshuisvader, wat ´n aantal jare lank ook ouderling en kassier van Krugersdorp was. As nuwe kassier is J.H. Lotz verkies.

En in dieselfde jaar het die stigting van die gemeente Koster plaasgevind, bestaande uit lidmate van Rustenburg, Krugersdorp en Ventersdorp. Die grens met Krugersdorp is soos volg bepaal: "Wes van die Berg tot by die grens van Cyferfontein en Buffelsfontein, dan reg suid met die plaasgrens. Sandfontein word ´n lynplaas".

Aan die einde van die jaar het die grootste verandering gekom met die beroep van ds. Venter na Klerksdorp. Hy het sy Akte van Losmaking op ´n kerkraadsvergadering van 17 November 1945 ontvang en die kerkraad het ouderlinge W.W. Viljoen, M.J. Redelinghuys, diak. Bolton en die skriba M.C. Myburgh afgevaardig na sy ontvangs op Klerksdorp.

## Die dienstyd van Ds. W.F.H. Huyzers–April 1946–28 November 1952

Na die afstigting van Krugersdorp-Wes het 'n tydperk van meer intensiewe arbeid en organisasie aangebreek. Om die gemeente meer gereeld op hoogte te kan hou van gemeentelike aangeleenthede en kerksake in die algemeen is in 1946 'n maandblad, "*Christus en Gemeente*", begin. Dit bestaan vandag nog. Dit is jare lank deur die Weeshuispers gedruk. Ds. Huyzers het ook probeer om die gemeente meer te aktiveer vir volksake soos die bywoning van dienste op Geloftedag en by die konsentrasiekampgrafte. Hy het ook die vroeë Kersfeesoggenddiens om 05h00 ingestel, wat baie jare lank groot ondersteuning geniet het. Om ouderlinge en diakens beter toe te rus vir hulle werk is spesiale kerkraadsvergaderings gehou wat uitsluitlik aan die geestelike bearbeiding van die gemeente gewy is. Die gevolg was weer 'n konstante groei en daarvoor het die kerkraad op 'n vergadering ds. en mev. Huyzers dank en waardering betuig.

Krugersdorp was ondanks die aansienlike aantal lidmate wat afgestig het nog steeds die belangrikste gemeente aan die Wes-Rand. Omdat sy kerkgebou die grootste was het gesamentlike eredienste ook hier plaasgevind, soos bv. met die besoek van dr. K.H.E. Gravemeyer, die afgevaardigde van die Nederlandse Hervormde Kerk, in 1947.



Ds. W.F.H. Huyzers

Aandag is gegee aan die herstel van die kerkgebou, waarvoor 'n onbekende £500 geskenk het. Plaveisel van leiklip is rondom die kerk gelê en in 1948 is die skuld betaal en kon planne gemaak word vir verdere uitbreiding.



Mev. Snaps Huyzers met haar kinders

Die eerste keer is daar gepraat oor afstigting vir Tarlton, maar die kerkraad het daarop gewys dat die afstigting van die omgewing Boons aan Koster net agter die rug was en dat rekening gehou moes word met die latere afstigting van Magaliesburg.

Dit was duidelik dat daar mettertyd ´n beter pastorie gebou sou moes word; daarvoor is twee erwe op die hoek van Begin- en Bodensteinstraat aangekoop. Op ´n kerkraadsvergadering van 17 September 1949 is ´n boukommissie saamgestel, bestaande uit die kerkraadslede Martins, Redelinghuys, Viviers, Pullen en Ras, wat saam met ds. Huyzers voorlopige planne vir ´n pastorie sou oorweeg.



Die nuwe Bodenstraat-pastorie ontvang besoek van
prof. en mev. B. Gemser en Dr. K.H.E. Gravemeyer

Vanweë ander dringende sake moes die pastoriebou egter voorlopig agterweë bly. Aan die begin van 1950 het die kerkraad ´n besoek ontvang van die administrateur van die Kerk en ds. A. Ras, wat namens die Raad van Finansies met hulle wou praat oor opgehoopte skuld van die gemeente aan die Algemene Fonds. Blykbaar het die gemeente sedert 1936 nie sy deel betaal nie, ook as gevolg van die afstigtings. Die herstelwerk aan die kerkgebou het dié jaar £885 (R 1 770) gekos.



Die voltooide pastorie




Tarlton se hoeksteen word gelê

Die aansienlike groei van die gemeente het ook daartoe bygedra dat weer gepraat is van grenswysigings en afstigtings. Krugersdorp-Wes het ´n afvaardiging gestuur met die versoek dat die hele Hoëveld tot by Boons aan hom afgestaan moes word. In September het die kerkraad verneem dat omtrent 150 lidmate van Rustenburg, woonagtig tussen Maanhaarrand en Olifantsnek, hulle by Krugersdorp wou aansluit as Krugersdorp vir die nodige bearbeiding sou kon sorg. Die vergadering het die twee moontlikhede bespreek, naamlik afstigting of ´n tweede predikant, want die gemeente het in daardie stadium weer 1 970 belydende lidmate en 3 473 siele getel. Die kerkraad het eenparig besluit om ´n tweede leraar te beroep en opdrag is gegee om met die bou van ´n tweede pastorie voort te gaan.

Die eerste drie beroepe het nie geslaag nie, wat egter meer tyd gegee het vir die pastoriebou, wat nou ´n dringende saak was. As bouaannemers is aangestel die pasgestigte Weeshuisbouers, wat net soos die Weeshuispers ( N.H.W.-Pers) ´n ekonomiese onderneming van die Weeshuis was en gespesialiseer het in die oprigting van kerkgeboue en pastorieë. Die eerste kerkgebou wat hulle opgerig het was die kerk van Vliegepoort (Thabazimbi) en die eerste pastorie was dié van Krugersdorp in Bodensteinstraat.

## Die dienstyd van Ds. Kálmán Papp–2 November 1951–24 November 1991



Die jong predikantspaar

Voordat die pastorie voltooi is het die kerkraad ´n vierde beroep uitgebring en wel op prop. Kálmán Papp, wat die beroep aanvaar het. Hy is op 1 November 1951 deur prof. S.P. Engelbrecht bevestig. Ds. en mev. Papp is tydelik gehuisves in Windsor-Privaathotel. Na ses maande, op 27 April 1952, kon hulle in die ou pastorie, wat intussen vir hulle reggemaak is, intrek. Die volgende oggend, terwyl ds. Papp op die kansel was, is hulle eerste seun, Kálmán Diederik, gebore.

Die twee predikante het die werk verdeel. Ds. Huyzers het die buitewyke en ds. Papp die dorpsgebied bearbei en as jongere die jeugvereniging as besondere arbeidsveld gekry. ´n Baie aktiewe jeugvereniging het ontstaan waar in die eerste jare veral die volgende jong lidmate ´n leidende rol gespeel het: die drie Oppermanbroers ( Freek, Ananias en Jan), A.J. Visser, J. van Rooyen, R. Coertze, D.H. Möller, M. van den Berg, A. Fouché, mej. F. Smith, S. van der Walt, E. van den Berg, E. van Rooyen, A. Steyn en R. Mitchell. Kort ná die koms van ds. Papp het die gemeente ´n nuwe orrelis gekry, mnr. Willem Mathlener, wat tydelik in die konsistoriekamer musiekonderrig gegee het. Hy het met verskeie lesings en optredes daarvoor gesorg dat die jeugvereniging se vergaderings op hoë peil was. Hy het verskeie konserte in die die kerk aangebied en ook soliste laat optree. Dit het later ongelukkig vanweë gebrek aan belangstelling gekwyn en verdwyn. Ongetwyfeld was ons mense nog nie gereed daarvoor nie. Dit het mnr. Mathlener gelukkig nie ontmoedig nie, want hy het voortgegaan met sy belangrikste werk, die opleiding van orreliste vir die Nederduitsch Hervormde kerk. Hy het tot sy aftrede daarmee volhard. Hieroor iets meer.


Mnr. Willem Mathlener

´n Gebeurtenis van groot belang vir die Nederduitsch Hervormde kerk het 23 Januarie 1954 in die kerkgebou van Krugersdorp plaasgevind: die amptelike opening van die eerste kerkmusiekskool van sy soort in ons land vir die opleiding van orreliste. Die inisiatief het uitgegaan van die Raad vir Kerkmusiek onder voorsitterskap van prof. A. van Selms. Mnr. Mathlener het dié pionierswerk as hoof van die kerkmusiekskool met groot kundigheid en besieling aangepak, en die eerste sewe gekeurde leerlinge het begin. Daar was ´n dringende vraag na goed opgeleide orreliste in die Nederduitsch Hervormde kerk. Ons gemeente was besonder bevoorreg om so ´n uitstekende orrelmeester as orrelis te hê en tewens te beskik oor ´n pragtige orrel wat ´n vereiste vir sulke opleiding is. Die kursus het die volgende vakke behels: praktiese orrelspel, harmonieleer, musiekgeskiedenis, orrelbou en liturgie.

Die aanvanklik op-die-orrelistenood-van-die-kerk-gerigte-opleiding is geleidelik uitgebou tot ´n volledige opleiding vir meerdere instrumente, asook sang, vir die praktiese en teoretiese eise van die Universiteit van Suid-Afrika en die oorspronklike skool is in 1957 oorgeplaas na die Dirk van der Hoff gebou in Pretoria. In 1958 het die getal studente reeds 25 beloop. In 1958 het ons huidige orreliste, mev. Papp, wat die opleiding in die eerste groep voltooi het, mnr. Mathlener opgevolg toe hy na Pretoria moes verhuis. Ook die orreliste van Krugersdorp-Oos, mev. D. Viljoen en die orrelis van Krugersdorp-Wes, mnr. S. Hofmeyr van der Merwe, wat deur mnr. Mathlener opgelei is, is met die skryf hiervan nog in diens van hul gemeentes.



Kongres gehou deur die Raad vir kerkmusiek met
W. Mathlener, A.J.G. Oosthuizen, D.F. Erasmus en A. van Selms

Mnr. Mathlener het die saak van kerkmusiek sy hele lewe lank met groot toewyding en opoffering van tyd en kragte gedien en bevorder. Hy het in talle gemeentes konserte gelewer en orrelmusiek bekend gestel en toeganklik gemaak vir hulle wat tevore nooit daaraan aandag gegee het nie. Hy het talle koraalvoorspele en bewerkings gekomponeer wat deur die kerk uitgegee is. Hy het vir die kerk onskatbare diens gelewer as raadgewer en bemiddelaar waar nuwe kerkgeboue opgerig is of waar by uitbreiding van kerkgeboue orrels verbeter en vergroot moes word. Hy was die onmisbare professionele skakel tussen argitek, bouer, orrelbouer en kerkrade. Baie van die Nederduitsch Hervormde kerk se orrels dra die naam van die Raad van Kerkmusiek van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika. So is daar ook onder mnr. Mathlener se toesig deur die Suid-Afrikaanse Orrelbouers in 1980 ´n aansienlike herstel- en uitbreidingswerk aan Krugersdorp se orrel gedoen. Dit het behels: die volledige vervanging van die bestaande pneumaties/elektroniese apparatuur deur ´n vol elektriese aksie-stel, die vervanging van die transformator deur ´n nuwe driefase transformator, die verbetering van die speeltafel, die byvoeging van ´n cornetstem en ´n algehele skoonmaak en herstel op elke vlak. Die koste was RII 500 en dit het die orrel tot een van die waardevolste instrumente in ons Kerk gemaak.

Die Kerk het dit paslik geag om in die Algemene Kerkvergadering van 1989 in Pretoria openlik hulde aan mnr. Mathlener te bring vir sy lewenslange onbaatsugtige diens. Sedert sy aftrede geniet hy ´n welverdiende lewensaand in Kronendal, Pretoria. Sy twee seuns, René en Jan-Hans, het die tradisie voortgesit: René is lektor aan Unisa se departement Musiekwetenskap en orrelis in die N.G. Grote Kerk, Bosmanstraat. Jan-Hans is orrelis in die N.G. Gemeente Hoogland, Kempton Park en is onderwyser aan die Hoërskool Goudrif.

Die orreliste-opleiding het in Krugersdorp sy beslag gekry en is as sodanig geregtig op sy plek in die gemeentegeskiedenis.

In dieselfde tyd het die kerkgebou van Krugersdorp ook huisvesting verleen aan ´n ander belangrike liggaam van die kerk: die ondersteuningsraad. Mej. J.W. van Bochove is as eerste maatskaplike werkster vir die Wes-Rand benoem en die kerkraad het toegelaat dat sy haar kantoor in die kassierskamer open. Sy het baanbrekerswerk aan die Wes-Rand verrig en in Krugersdorp in die besonder. Onder haar leiding is in Augustus I953 ´n werksklas in ´n munisipale lokaal in Burgershoop gestig waar sy vir ´n groep vroue geleer klere maak en herstel het. Dit is gesubsidieer deur die Departement Volkswelsyn

en het in ´n groot behoefte voorsien in daardie dorpsgebied. Artikels is gemaak en verkoop; moeders én kinders is positief en produktief besig gehou. Verskeie lede van die N.H.S.V. het betrokke geraak en hulp verleen, soos mevv. A. Steyn, C. Beukes, L. Badenhorst, E. Botha, H. Joubert, A. Zietsman en V. Prinsloo.

Toe mej. Van Bochove verder gaan studeer het, het ´n maatskaplike werkster van die Ondersteuningsraad van Johannesburg, mej. H.D. Erasmus, weekliks na Krugersdorp gekom en die klasse saam met mev. A. Steyn voortgesit.



Werksklas te Burgershoop onder leiding van maatskaplike werkers H.D. Erasmus en J.W. van Bochove

Teen die einde van die jare sestig het die werksklas om verskillende redes doodgeloop. Die hoofrede was dat die Departement Volkswelsyn bevind het dat geselekteerde groepswerk gerig op bepaalde sosiale probleemvlakke doeltreffender sou wees as ´n werksklas waar dergelike probleme nie ter sprake was nie. Derhalwe het die departement sy subsidie onttrek. Ook was die sakelading van die maatskaplike werksters van die Ondersteuningsraad, wat die hele gebied Krugersdorp, Randfontein en Carletonville moes behartig, te groot. En die munisipaliteit het besluit om die lokaal in Burgershoop te sloop om ´n beter kantoor vir sy maatskaplike werkster, mev. Van der Merwe, te voorsien. Al dié faktore het daartoe bygedra dat die werksklas tot niet gegaan het.

Die Ondersteuningsraad word nou gehuisves in Sivewrightstraat 124 en deur vier maatskaplike werksters beman.

Die jaar 1952, toe die gemeente twee predikante gehad het, was ´n besonder bedrywige jaar. Twee nuwe wyke van die gemeente Rustenburg, Noupoort en Zandfontein, is by Krugersdorp gevoeg. In Magaliesburg is 4 morge (3,35 ha) grond van die landsraad aangekoop teen £3 (R6) per morg vir ´n toekomstige gemeente. In Tarlton is die hoeksteen gelê van ´n saal op die stuk grond wat oudl. J.P.L. Labuschagne die vorige jaar aan die gemeente geskenk het. Die N.H.S.V. het £240 (R480) geskenk om die plaveisel rondom die kerk te lê en die kerkterrein te verbeter. Daar was ´n aansienlike groei in die gemeente: honderd-en-veertien jong lidmate het belydenis afgelê, honderdeen-en-dertig kinders is gedoop en vyf-en-dertig pare is getroud. Ook ´n Bybelstudiegroep is gestig.

Desondanks was daar teleurstelling toe geblyk het dat die inkomste met £270 (R540) gedaal het en die lopende uitgawes, met twee predikante, nie gedek kon word nie. Die hoofoorsaak was waarskynlik die groot ontevredenheid oor die hoë koste van die nuwe pastorie, maar ook die feit dat die wyke wat reeds afstigtingsplanne gehad het, meer aan hul eie belange en toekoms gedink het. Dié toestand het stellig daartoe bygedra dat ds. Huyzers ´n beroep na Brixton aangeneem en op 30 November l952 van die gemeente afskeid geneem het.

Ná die vertrek van ds. Huyzers het daar vir ds. Papp ´n moeilike tyd aangebreek. Nog voordat ds. Huyzers die beroep aangeneem het, was daar ´n vergadering in Magaliesburg waar albei predikante teenwoordig was. Daar is deur 100 lidmate eenparig besluit om afstigting van Krugersdorp aan te vra. Dit het die kerkraad laat besluit om nie die tweede predikantstandplaas te vul nie, maar eerder volle aandag aan ´n afstigting te gee. Omdat die lidmatetal in daardie stadium 1 720 was, is planne gemaak om meer as een gemeente af te stig en daar is gedink aan Burgershoop, Tarlton en Magaliesburg. In Januarie 1953 het verteenwoordigers van Burgershoop en Magaliesburg samesprekings gevoer en besluit om twee jaar lank ´n kombinasie te sluit. Die ringskommissie het egter dié plan verwerp, en op 6 Junie 1953 is net Magaliesburg afgestig. Die nuwe gemeente het uit die volgende wyke bestaan en hulle eerste kerkraadslede was:

| Wyk | Ouderling | Diaken |
|---|---|---|
| Hekpoort 1 | H.L. Breedenhann | S.C. van den Berg |
| Hekpoort 2 (Die Moot) | P C. Schutte | J.C.S. Grobler |
| Bekker skoolplaas | J C. Steenekamp | M.J. Fourie |
| Magaliesburg | H J. Rheeders | M.P. van Staden |
| Doornhoek | D. J. Visser | J.M. Pieterse |
| Maanhaarrand | C.W.H. Hoek | F.W.T. Pistorius |
| Cyferbult | H.J. Kriel | C.J. Potgieter |
| Vlakdrift | J.D.H. du Bruyn | |
| Naauwpoort | J.F. Barnard | C.J. Diedericks |
| Hartebeesfontein | H.P. F. Vorster | P.A. Gouws |
| Kaalfontein | C.J. Coetzee | J.J. Steyn |

Daar is aan Magaliesburg ´n bruidskat van £3 000 (R6 000) beloof, maar bepaal dat dit eers later betaal sou word vanweë die aansienlike skuld.

Die afstigting van Tarlton het baie probleme opgelewer omdat hy te klein was om ´n selfstandige gemeente te word maar ook nie bereid was om met Burgershoop of Magaliesburg te kombineer nie. Die ringskommissie het uiteindelik in opdrag van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op ´n vergadering van 29 Oktober 1953 voorgestel dat Tarlton by Krugersdorp-Wes ingelyf word. Die kerkraad het die voorstel aanvaar en as geskenk aan Tarlton sy uitstaande rekeninge vir boumateriaal vir sy saal betaal. As gevolg daarvan het Burgershoop besluit om nie af te stig nie.

In hierdie moeilike jaar het die gemeente ook ´n verdere £2 000 (R4 000) skade gely weens finansiële wanbestuur. Hy is ook deur die administrateur aangespreek om ´n agterstallige bedrag van £l 000 (R2 000) aan te suiwer. Nogtans was 1953 ´n buitengewone jaar, want die gemeente het aansienlik kleiner geword, met net een predikant, maar in offervaardigheid het hy die vorige jaar ver oortref.

Maar ná die afstigting van Magaliesburg en Tarlton was die gemeente nog te groot vir een predikant. Met 1 340 lidmate was Krugersdorp aan die begin van 1954 die grootste gemeente van die Nederduitsch Hervormde kerk. Dit is dus geen wonder nie dat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering op verdere optrede aangedring het. Die kerkraad het op 24 Junie ´n voorstel om ´n tweede predikant te beroep, verwerp en die Algemene Kommissie meegedeel dat die gemeente in twee verdeel sou word. In die daaropvolgende maande het ´n afstigtingskommissie die saak indringend met die kerkraad bespreek en die volgende besluite is geneem:

1 Die grens tussen die twee gemeentes sal wees die Pretoriapad vanaf die berg by Muldersdrif, dan Markstraat tot die stasie, verder die Randfonteinpad tot die draai by Lancaster-Wes en dan reguit, waardeur Lancaster-Wes en Wes-Rand aan die moedergemeente sal behoort;

2 Om die afgestigte gemeente in staat te stel om dadelik te kan beroep, sal hy by die afstigting onmiddellik ´n bruidskat van £4 500 (R9 000) ontvang.
3 Totdat Krugersdorp-Oos ´n eie kerkgebou kan oprig, mag hy die kerkgebou van Krugersdorp gebruik. Eredienste sal beskou word as gesamentlike dienste, behalwe die bediening van die Nagmaal en doop en sal deur die predikante van Krugersdorp en Krugersdorp-Oos om die beurt gehou word. Eredienskollektes asook alle onkostes soos versekering, onderhoud van kerkgebou en kerkterrein, water en ligte, koster en orrelis, sal om die helfte gedeel word.

Krugersdorp, wat in daardie stadium ´n bankoortrekking gehad het van £10 500 (R21 000), het die skuld verhoog tot £17 500 (R35 000) en daarmee ook voorsiening gemaak vir die bruidskat vir Magaliesburg.

Die afstigting van Krugersdorp-Oos het op Saterdag 6 November 1954 in die kerk plaasgevind. Die gemeente is in die volgende wyke verdeel en het die volgende kerkraadslede gekies:

| Wyk | Ouderling | Diaken |
|---|---|---|
| Biblioteek | J.H. Lotz | J.H. Willemse |
| Kenmare | H.J. Joubert | J.H. van Rooyen |
| Lancaster-Oos | J.H. Adlam | |
| Luipaardsvlei I | J. Francis | I.J. Marais |
| Luipaardsvlei 2 | J.H. van Wyngaardt | C.J. Bezuidenhout |
| Luipaardsvlei 3 | P.G. Human | J.C. van Dyk |
| Monumentdorp | A.J. le Roux | J.C. Marnewick |
| Sivewrightstraat I | J.J. Havenga | C.M.L. Visser |
| Sivewrightstraat 2 | J. J. Havenga | D. C. Marais |
| Stasie | | J.H. van der Merwe |
| Swembad | W.J. Goosen | F.J.C. Martins |
| Wentworth Park N. | J.L. Schutte | J.E. Bredenham |
| Wentworth Park S. | D.J. Vorster | J.J. Coetzee |
| Windsor | A.S. Labuschagne | D.A. Viljoen |

As eerste predikant is ds. J. H. van Staden beroep. Gedurende sy hele dienstyd tot November 1957 het hy die kerkgebou van Krugersdorp gebruik.

Na die afstigting van Krugersdorp-Oos het die kerkraad besluit om vroegtydig voorsiening te maak vir verdere uitbreidings. Daar is veral gedink aan die nuwe dorpsgebied Quellerie Park. Die stadsraad wou in dié tyd graag volle seggenskap hê oor ´n stuk grond agter die kerkgebou, wat in die ou tyd deur lidmate as uitspanning by Nagmaalsvierings gebruik is. Die gemeente het geen eiendomsreg daarop gehad nie en alle vorige pogings om dit te bekom, het misluk. Maar die uitspanningsregte, wat deur die regering van die Z.A.R. geskenk is, het vasgestaan. Die oplossing was vir die gemeente besonder voordelig: die stadsraad het in ruil vir dié regte ses standplase in Quellerie Park en vier in die nuwe deel van Burgershoop aangebied, en die kerkraad het dit aanvaar. Verder het die kerkraad twee leë standplase met sakeregte op die hoek van President- en Monumentstraat vir R440,00 aangekoop om te voorkom dat sakeondernemings daarop gevestig word.

Tydens ringsvisitasie op 26 April l960 is die gedagte geopper dat aandag aan ´n vierde predikantstandplaas geskenk behoort te word, omdat die lidmaattal van Krugersdorp die duisend nader. Gevolglik is ´n gesamentlike kerkraadsvergadering van die drie gemeentes van Krugersdorp op 16 Mei in die kerk gehou. Dié vergadering het met vyftig stemme teen drie besluit om ´n vierde gemeente te stig pleks van ´n vierde predikant te beroep. Aangesien die drie gemeentes saam 2 800 lidmate gehad het, is besluit om vier gemeentes met gemiddeld 700 lidmate te probeer vorm. Die grenslyne wat dit moontlik sou maak, is beplan en aangedui, maar dit het geblyk dat die kerkraadslede van Krugersdorp-Wes dit nie wou aanvaar nie. Omdat hulle ook onderling verdeeld was, is die saak na hul eie kerkraadsvergadering verwys, met die opdrag om aan die ringsvergadering te rapporteer. Die ringsvergadering het die saak uitgestel sodat die ringskommissie verder met Krugersdorp-Wes gesprek kon voer. Van uitstel het afstel gekom en die groei van die gemeente, die pastorie ingesluit, soos duidelik uit die foto op die volgende bladsy blyk, het voortgeduur.

Aan die begin van 196l het die kerkraad besluit op die verwesenliking van ´n ou ideaal – ´n eie saal langs die kerkgebou, daaraan verbind met ´n pilaargang in die styl van die kerk. Hoewel die gemeente die plan goedgekeur het, is dit ongelukkig nie uitgevoer nie. Aanvanklik is dit net uitgestel omdat die kerkraad en predikant besef het dat beter bearbeiding voorkeur moes geniet. Maar die stigting van ´n vierde gemeente het geen vordering gebring nie en die kerkraad het in hierdie stadium alle hoop vir dié projek laat vaar.



Daar is besluit om ´n tweede leraar te beroep. Vanweë die oorspronklike afstigtingsplanne was daar geen voorsiening gemaak vir ´n tweede pastorie nie en die kerkraad het besluit om die tweede predikant die keuse te gee van ´n pastorie óf ´n woningtoelae, indien hy sy eie huis sou wou bou.

Daar is drie onsuksesvolle beroepe uitgebring: ds. T.F. Dreyer van Hartebeespoort, toe ds. C.G. Botha van Vanderbijlpark en daarna ds. A.J. Nolte van Witbank-Suid. Daarop het die buitewyke die kerkraad versoek om hulle afstigting te oorweeg. Die kerkraad het nie verder beroep nie, maar ´n gemeentevergadering op Nooitgedacht gehou en besluit om sy voorneme aan die ringskommissie en aan Roodepoort bekend te maak. Die ring het geadviseer om weer te beroep, maar aan die tweede predikant die keuse te gee om in die buitewyke te woon, as hy dit sou verkies.

Op 26 November 1963 is ´n vierde beroep uitgebring, op ds. C.S. van H. Steenekamp van Brakpan-Harmonie. Hy het die beroep aangeneem. Ongelukkig het sy koms van die begin af groot spanning gebring. Hy het daarop aangedring dat die gemeente grond moes koop en ´n pastorie bou in die onmiddellike omgewing van die bestaande pastorie van ds. Papp, terwyl die gemeente reeds jare tevore grond bekom het in die nuwe dorpsgebied Quellerie Park, juis met die oog op toekomstige uitbreiding. Toe die gemeentevergadering besluit het om daar te bou en ds. Steenekamp dit nie wou aanvaar nie, het die lidmate van Burgershoop en Quellerie Park, die westelike deel van die gemeente, dit as ´n belediging beskou en openlik in opstand gekom. Hulle wou die predikant wat nie bereid was om onder hulle te woon nie, nie aanvaar nie.

Die ringskommissie het ingegryp en as enigste oplossing ´n afstigting aanbeveel, wat die gemeente aanvaar het. Die afstigtingsvergadering op 21 Junie 1964 is gelei deur die voorsitter van die ring, ds. G. Roos, en die volgende besluit is geneem: "die grens tussen die twee gemeentes sal die lyn wees

wat deur Derde Straat en Krugerstraat gevorm word. Wes van dié lyn sal die moedergemeente wees en oos die afgestigte gemeente." Dit was sosio-ekonomies 'n ongelyke verdeling, maar omdat ds. Papp openlik gesê het dat hy in enige gebied sal woon waar die gemeente hom huisvesting bied, was dit die aangewese oplossing. Die pastorie op die hoek van Begin- en Bodensteinstraat het in die afgestigte gemeente geval en ds. en mev. Papp het met hul vyf kinders in 'n huurhuis gaan woon. Dié gebeurtenis het taamlike ontwrigting veroorsaak, veral omdat die huurhuis ná 'n jaar verkoop is en die predikantsgesin weer moes verhuis. Die probleem is gelukkig gou in positiewe aksie omgesit. Die kassier, J.L. Roos, wat by die Departement Naturellesake in die gebou van die ou slagpale gewerk het, het die predikant se aandag daarop gevestig dat hulle binnekort nuwe kantore sou kry. Die stadsraad sou die grond rondom die ou slagpale in standplase opsny en verkoop. Ds. Papp het die saak opgevolg en die geleentheid raakgesien om tegelyk met die pastorie ook 'n saal te bekom. Die tien standplase, wat die stadsraad gegee het in ruil vir die uitspanregte, is geruil vir tien ander rondom die ou slagpale. Daarmee het groot werksaamhede begin wat vir die gemeente oor baie jare groot betekenis gehad het.

Die gemeente het as eienaarbouer self die pastorie gebou. Ds. Papp was die argitek. Die bouer, oudl. M.J. Steenkamp, het sy toerusting beskikbaar gestel en saam met sy voorman, oudl. D.P. Prinsloo, aanvanklik leiding gegee. Ds. Papp het al die sierstene en ander materiaal gekollekteer en talle gemeentelede – nie net vakmanne nie; oud en jonk, selfs kinders – het aan die werk gespring. Dit is nie moontlik om die name van al die werkers te vermeld nie, maar twee ambagsmanne – Jaap Coertze en Piet Oosthuizen, wat amper twee jaar lank elke Saterdag sonder vergoeding aan pastorie en saal kom werk het – moet spesiaal genoem word. Izak du Preez en Buks Jooste het tientalle vragte grond aangery. Piet Jonker en Hannes van Eck het bome gekap vir die steierwerk. Hans Kloppers het die kaggel en braaiplekke gebou. Louw Roos het vloere gegooi. Dirk te Boekhorst en Manie van den Berg het messelklei gemeng. Wikus en Amie Prinsloo en Jan Albrecht het gepleister. Izak Vorster en Danie Barnard het getimmer en deure gehang. Willie van den Berg was oral waar hy nodig was.Fanie Blignault, Koos van den Berg en Faan Engelbrecht het geverf. Chris Claassen het staalwerk vervaardig. Flip Mitchell het die teëls gelê. Baie ander manne het enige karweiwerk aangepak. Die predikant self het die studeerkamer se boekrakke gemaak, slotte ingesit en die balkonne en voordeur se smeewerk ontwerp. Te veel om op te noem. Die susters was elke Saterdag op hulle pos met genoeg te ete en drinke.



Die nuwe pastorie te Quelleriepark

Toe die pastorie tien maande later klaar was, is die ou saal gerestoureer. Twee kleiner geboue van die slagpale is eers gesloop, nie met stootskrapers nie, maar met mannekrag. Die hoofgebou is in 'n

pragtige saal omskep. Badkamers is aangebou en daar is ruimte geskep vir 'n kombuis, projeksiekamer, verhoog en kleedkamers. Staalbokke en houtblaaie is gemaak vir tafels en die gemeente het al die stoele geskenk.

Omdat daar soveel boumateriaal en arbeid geskenk is, het die pastorie slegs Rl4 000 en die saal R4 000 gekos. Dít was ongetwyfeld die grootste pretasie van die gemeente die afgelope vyftig jaar.



Die ou slagpale 1907




Van slagpale tot kerksaal 1967

Voor die saal nog heeltemal voltooi was, het die gemeente van 3 tot 6 November 1966 sy 75-jarige bestaan gevier. Die amptelike feesviering was op 3 November in die banketsaal. Die volgende aand het ds. Papp in die saal van die Hoërskool Jan de Klerk die geskiedenis met 'n skyfievertoning vertel en dié naweek het die voormalige predikante ds. P.S. Grobler, dr. P.W. Venter en ds. W.F.H. Huyzers die eredienste gelei. Ook dié gebeurtenis het die gemeentetrots en samehorigheidsgevoel gebou.

Soos gewoonlik het na dié hoogtepunte moeilike jare gevolg. Dit was makliker om te bou as om skuld te betaal, veral nadat die meer vermoënde deel van die gemeente afgestig is. Dit het inderdaad harde werk gekos om die gemeente weer skuldvry te maak. Ná 1973 het die gemeente die besondere vreugde gesmaak om ongeveer twaalf jaar lank sonder skuld te wees. Van 1986 het die gety gedraai toe daar groot uitgawes gekom het vir die herstel van die kerkgebou, die orrel en die opsit van 'n omheining rondom die kerk, wat weer eens deur die predikant ontwerp en, wat die staalwerk betref, deur vrywilligers vervaardig en opgerig is. Ander faktore het ook 'n nadelige invloed gehad. Die stadsraad van Krugersdorp het besluit dat die Munsieville-lokasie nie verskuif gaan word soos oorspronklik beplan is nie. Die gevolg was dat steeds meer mense, meesal die meer gegoede lidmate, na die oostelike dele van die dorp getrek en die gemeente verlaat het. Benewens dié teken van verarming het ook die tot dusver onbekende verskynsel van agteruitgang of altans stagnering van getalle gekom. Die gemeente Krugersdorp, wat in die verlede so geweldig gegroei het dat hy in honderd jaar moeder geword het van nie net al die gemeentes van die Ring van Krugersdorp nie, maar ook van die meeste in die ringe Roodepoort en Losberg, staan op die oomblik in getalle feitlik stil. Mag God dit so beskik dat daar in die volgende fase opnuut groei en vooruitgang sal wees, tot Sy eer en verheerliking.



G.F. Nagel oudste diensdoende kerkraadslid
(8 jaar diaken en 36 jaar ouderling)



Mev. Ellie Fourie oudste lid van die gemeente se sustersvereniging

## Ampsdraers en funksionarisse die afgelope eeu

### Predikante

| | |
|---|---|
| Ds. J.J. Kühn | 9 Mei1909–7 Julie1913 |
| Ds. S.J. Strydom | 10 Oktober1914–7 April 1919 |
| Ds. J.J. Prinsloo (J. seun) | 12 Januarie1920–14 April1922 |
| Ds. P.S. Grobler | Junie1922–Januarie1942 |
| Ds. P.W. Venter | 9 Mei 1942–5 November1945 |
| Ds. W.F.H. Huyzers | April 1946–28 November1952 |
| Ds. K. Papp | 2 November 1951–30 November 1991 |
| C.S. van H. Steenekamp | 6 Maart 1964–30 Junie 1964 |

# Kerkraad 1991



1e ry Oudl. A. van Staden, oudl. S.R. Oelofse, oudl. D. Hayden, diak. E. Moller, oudl. W.A. van den Berg, mev. W. Papp, Ds. K. Papp, oudl. I.J. du Preez, oudl. A. Willemse, oudl. G.P. Jonker, oudl. P.J. Oosthuizen.
2e ry diak. J.L. Nicholson, oudl. J.S. Joubert, diak. A.J. P{retorius, oudl. J.A. Lombard, oudl. F.S. Mulder,oudl. B.C. Groenewald, oudl. T.J. van Zyl, oudl. J.M. Herbst, diak. J.J. Engelbrecht, oudl. G.P.J. van Rensburg, oudl. G.P. Hoffman, oudl. D.J. van der Merwe.
3e ry diak. A.J. van Zyl, diak. J.H. Viviers, diak. F.C. Smit, diak. M.F. Horn, diak. J.C. Esterhuizen, diak. J. Liebenberg, diak. J.L. Wolmarans, diak. L.J. Pienaar, diak. H.C. Minie.
Afwesig oudl. G.F. Nagel, diak. P.J. Gouws, diak. C. Uys, diak. P. Harmse, diak. C.H. Barnard, diak. H.J. Smith.

## Kerkraadslede[1]

### Ouderlinge

O.J. Ahlers, J. Ayres (13), M.C. Allers (10), J.J. Ayres, T. Ayres, G.P. Brits (15), A. Barnard, P. Botha, P.B. Botha, J. Brits, P.B. Brits, A.J. Botha, I.B. Bierman, P.D. Bekker, A.C. Botha, S.J. Botha (14), N.J. Basson, D.J. Breytenbach, C.R. Brits, M.J. Basson, J.C. Barnard, J.A. Buitendag, W.A.P. Brits, J.P.A. Bester, J. Bronkhorst, C.J.J. Basson, M.P.A. Bekker, G.D.J. Botha, H.L. Bredenhann, B.J. Barnard, J.F. Botha (10), P.A. Barnard, B.D.C. Bezuidenhout, A.F. Beukes, C.J. Bredenhann, C.P.N. Bolton, W.J. Botha, A.P. Brits, W.J.J. Botes, D.C. Barnard (20), P.S. Botha, J. Bekker, F.P. Bredenhann, S.J. Blignault, D.J. Bodenstein, P.G. Botes (15), P.I. Bothma, W.G. Bester, H.C. Cilliers, J. Coetzee, I. Cronjé, H.W. Clark, C.J. Coetzee, D. Cooper, A.J. Collins, A.J.J. Coertze

---

[1] Hierdie lys van kerkraadslede is alfabeties saamgestel, maar binne elke letter verskyn die name nie alfabeties nie, maar kronologies vanaf 1891. Alhoewel na volledigheid gestrewe is, moet rekening gehou word met onnoukeurigheid van skribas en setfoute in die *Almanakke.* Waar kerkraadslede langer as tien jaar in Krugersdorp gedien het, word hulle getal diensjare tussen hakies vermeld.

(29), L.M. Coetzee, A.P.J. Coetzee, F.J.C. de Bruin, A. du Plooy, J.G. de Bruin, B.J. de Lange, T.A. Dreyer, E.H. de Witt, J. du Bruin, J.D.H. de Bruin, J.F. de Beer, L.M. du Plessis, P.J. du Preez, I.J. du Preez (27), C.M. Dunn (19), P. de la Rey, M.J. de Beer, J.C. Esterhuizen, G.J. Engelbrecht, S.G. Engelbrecht, D.J. Engelbrecht, L.C. Engelbrecht, A.C. Esterhuizen, M.J. Fourie (15), D.J. Francis, D.J.H. Fourie, J.H.H. Fourie, B. Frey, J.F. Fourie, J. Francis, D. Fourie, A. Frey, F. Ferreira, J.J.P. Grobler (15), G. Grové, S.J. Greyling, S.P. Greyling, J.N. Grobler, P.J. Greyling, P.S. Greyling, W.J. Goossen, K.N. Grobler, L. Grimbeek, I. Griesel, S.J.J. Grimbeek, B.C. Groenewald, A.W. Heyneke (10), J.J. Human, A.J. Harmse, F.J. Harmse, B.T. Harmse (25), Z.J. Heyneke, S.J. Heyneke, P.G. Human, J.J. Havenga, W.J.G. Hattingh, P.G. Herbst, C.P. Hattingh, D. Hayden (12), H.J. Hunter, G.P. Hoffmann, J.M. Herbst, N.G.J. Jacobs, F.J. Joubert, A. Joubert, P.J. Jooste (23), J.S. Joubert (20), S.J.J. Jonker, W. Kok, S.P. Kloppers, D.J. Kruger, G.A. Kok, H. Korsten, H.J. Kriel, H.M. Koekemoer, A.M.G. Keys, B.D. Kempenaars, G.J. Klopper, T.L. Klopper, J.J.A. Lombard, P.G. Labuschagne, J.A. Landman, C.H.J. le Roux, C.C.A. Labuschagne, M.J. le Roux, C.J. Labuschagne, L.J. Labuschagne, J.N. Lindeque, D.J. Labuschagne, J. Labuschagne, J.C. Laubscher, J.A. Loggerenberg (11), J.P.L. Labuschagne, A.J. le Roux, A.S. Labuschagne, J.H. Lotz, G.J. le Roux, J. Lombard, D.H. Möller (13), J.C. Marnewick, C.J. Marnewick, J. Mouton, P.J.D. Mouton, J.C. Mahne, S.F. Marais, F.J.C. Martins, D.J.M. Meyer, D.H. Möller, A.J. Mouton, H.J.J. Mouton, F.W. Meyer, E.P. Meintjies, F.S. Mulder, A.S. Naudé (15), E.J.G. Norval, J.P. Nortjé, L.A. Nel, A.W. Nortjé (11), P.H. Nortjé, B.H. Nicholson, G.F. Nagel (37), A. Nel, W.J.J. Nagel, C.W. Nel, P.J. Nel, G.F. Nagel (jun.), J. Noortman, S.S. Oosthuizen, J. Oosthuizen, C.J. Olivier (12), T.P. Oosthuizen, J.C. Oberholzer, C.P. Oosthuizen, P.J. Oosthuizen (27), A.P.C. Oosthuizen, J.F. Oberholzer, S.R. Oelofse, S.J. Prinsloo, N.J. Prinsloo, J. Prinsloo, M. Pretorius, H.J. Peens, N.M. Prinsloo, M.J. Prinsloo, J.J.S. Pennels, J.S. Pullen, J.L.J. Pretorius, A.S. Prinsloo, J.P. Pretorius, J.W. Pretorius, D.P. Prinsloo, A.J. Peyper, S.A. Pienaar, L.C. Prinsloo, S.J. Prinsloo, F.P. Pieterse, W.W. Papp, P.J. Pretorius, J.S. Roos, M.J. Redelinghuys (16), G.H. Rautenbach, H.J. Rheeders, J.J. Roestorff, S.J. Smit, B.J. Smit, D.J. Strydom, D.B. Snyman, A.L. Steffens, C.B. Smit, A.H. Steffens, R.P.H. Stopforth, H.G. Stopforth, W. Swanepoel, P.S. Steenekamp, J. Swanepoel, M.C. Steffens, J. Steyn, N.J. Steenekamp (12), W.C. Swanepoel, J.J. F. Schutte, M.J. Steenkamp (13), P.C. Schutte, T.F.J. Steyn, J.M. Smit, S. Smit, N.C. Smit, C.B.J. Smit, A.L.S. Slabbert, H. Swanepoel, L. Siemens, C.H.S. Smith, G. Smit, A.W. Smit, W.J. Smit, J.M. Smit, G.C. Smuts, F.J. Schoeman, H.J. Strauss, F.J. Schutte, J.N. Swanepoel, H.P. S. Spies, J.H. Taljaard, D.J. Taljaard, W.G. Thompson, M.W. Vorster (11), H.C. van der Merwe (21), C.J. Visser J.J. Visser, A. van Niekerk, J. van den Berg, C.J. van Zyl, W.D. van Deventer, J.J. van der Merwe, P.J. van Zyl, B.J. Vorster, H.J. van Staden (12), J.C. van den Berg, J. van Zyl, F.J. van der Westhuizen, J.C. van der Merwe, J.P. Viljoen, C.J. van der Merwe, J.H. van Staden, J.M. van den Berg, J. van Deventer, A.J. van den Berg, N. Vermaak, J. van Wyk, W.W. Viljoen (26), J.H. Viljoen, M.J. van den Berg, J.P. Viljoen, F.J. van Tonder, C.L. van der Merwe, H. van Goeverden, J.J. van Vuuren, J. van den Berg, I. van Rensburg, B.C. van Nieuwenhuizen, W. van den Berg, M.J. van den Berg, H.J. Visser, J.C. van den Berg, F.P. van den Berg, J.S. van der Walt, H. Vorster, A. Vorster, J.H.F. Viviers (10), W.M. van den Berg, D. van Heerden, D.J. Visser, D.J. Vorster, J.J. van der Merwe, J.J. van Jaarsveld, J.H. Vorster, H.P.F. Vorster, H.P. van den Berg (12), W.M. van den Berg, D.P. van Rooyen, J.H. van Wyngaard, H.J. van Jaarsveld (10), L.J.C. van den Berg, K. van der Merwe, T.P. van Rooyen, J.P. van den Berg, P.S. van Jaarsveld, J. Viljoen, J.A. van der Merwe, J.P. van der Merwe, J. van der Merwe, D. van der Merwe, G.S. van der Merwe, W.A. van den Berg (27), W.G. van den Berg, J.A. Vorster, P.L. van Jaarsveld, G.P.J. van Rensburg (16), D.J. van der Merwe, J.H. van Staden, B.C. van Dyk, T.J. van Zyl, A. van Staden, A.J. Venter, S.C.W. van Loggerenberg, G.P. van den Berg., M.C. Willemse, F. Wimbles (10), A.J. Willemse (13), G.J. Wissing, H.J. Zentgraf, J.J. Zietsman (10), T.G. Zietsman (10)

## Diakens

J. Arnoldi, M. Allers, J.J. Allers, T.Ayres, L.D. Ayres (10), L.B. Ayres, J.D.G. Albrecht, P.L.D. Ayres, L.J. Assor, M.C. Allers, L.D.S. Appleton.

P.R.A. Brits, J.G. Breet, J.F.M.W. Bolton (35), G.M. Brits, M.J. Breytenbach, G.W. Brits, P.G.Breet, F. Barnard, C.R. Brits, J.J. F. Brits, D.L. Brits, W. Brits, D.R. Brits, P.P. Botha, J.G.W. Benade, G. Bothma, J. Broodryk, J.Z. M. Bolton, B.J. Barnard, N.J. Breet, H.L. Bredenhann, A. Brits, P.G. Breet, P.J.N. Buys, H.J. Beukes, W. Botha, G.N. Bezuidenhout, J.J. Bredenhann, D.C. Barnard, C.M. Botha, H.J. Badenhorst, J.J. Bouwer, J.M. Barnard, P.H.J. Breytenbach, J. Botha, J. Blignault,

B.L.C. Botha, J.L. Botha, G.G. Badenhorst, A.H.G. Botha (13), B. Botha, L. Berning, F. Botha, J.M. Berning, J.M. Barnard, G.F. Basson, J.F. Botha, S.J. Buys, P.G. Botes, D.G. Brits, B.R. Buys, G. Botes, C.F.J. Beukes, B. Basson, H.J.C. Badenhorst, G.S.J. Barnard, W. Booysen, R. Botha, B. Botha, F.J. Boshoff, C.H. Barnard.

H. Cilliers, C.A. Crause, M.P.H. Coetzee, J.J. Cronjé, H.W. Clark, A.D. Coetzee, W. Coetzee, J.J. Coetzee, C.L. Coetzee, R.J. Coertze, H.H.F. Calvert, G.J. Cronjé, S.M. Claassé, R. Chipps, B.J. Croukamp, A.J. Coetzee, J. Combrinck, C.D. du Plooy, T.H. Duvenage (27), P. du Plessis, C.J. de Beer, P. Diedericks, J.H. du Plooy, T.Z. Dreyer, T. Dreyer, G.P. Dreyer, G. Dreyer, J.C. de Villiers, P. du Toit, C. du Toit, S.A. de Leeuw, C. du Plessis, B.J. Duvenage (11), G.M. du Plessis, J.A.J. de Wet, O.A. Duvenage, S.J. du Toit, D. du Plessis, J.E. du Plessis (11), L.J.C. du Plessis, C.J. de Beer, H.C. du Plessis, J.C. Dreyer, E. du Plessis, J. Duvenage, H.P. de Beer, P. de la Rey, C.A. de Bruyn, M. de Vries, E.L. du Plessis, J. du Plessis, T.F.J. Dreyer, C.J. Denysschen, H.C. du Plessis, G.P. Engelbrecht, R.J. Esterhuyzen, N.C. Erasmus, A.N. Erasmus, J. Esterhuyzen, J.C. Esterhuyzen Jsn (10), J.C. Esterhuyzen Rsn (10), G.D. Els, R.J.J. Esterhuyzen, S. Engelbrecht, M.H. Erasmus, L.C. Engelbrecht, W. Esterhuyzen, J.J.A. Erasmus, J.J. Engelbrecht, A.C. Esterhuyzen, W. Finsham, J. Fourie, D.G. Francis, D.J. Fourie, D. Freislich, J.A. Fourie, S.P.C. Ferreira, A. Frey, A.J. Fourie, E.M. Ferreira, L.F.F. Fourie, J.J. Grobler, J.T. Grobler, J.P. Grobler, C.W. Grobler, B. Greyling, H.F. Grobler, W.J. Goossen, J.C.S. Grobler, C.L. Grobler, H.S. Grobler, G. Griesel, J. Griesel, W.C. Gouws, D.C.B. Grobler, D.J. Goossen, D.G. Grobler (12), W.J. Grobler, J.E. Grobler, P.J. Grobler, A.H. Geldenhuys, J.R. Grenfell, S.J. Geldenhuys, G. Groenewald, H.S. Geyser, P.J. Gouws, P. Halgryn, A.W. Heyneke, P.J. Harmse, B.T. Harmse (15), L.P. Hoffmann, C.P. Hattingh, A.J. Harmse, J. Harmse, J. Heyneke, F.D.J. Hoffmann, W.F. Herbst, D.G. Harmse, J.G. Herbst, C.C. Harmse, S.M. Herbst, H.S. Havenga, I.G. Herbst, P. Harmse, W. Heyneke, M.F. Horn.

T.J. Joubert, C. Joubert, A. Jordaan, F.J. Joubert, J. Jacobs, C.J. Jonker, C.J. Jacobs, M.C. Jooste (13), P.J. Jonker (10), M. Jooste, P.J. Joubert, P.J. Jooste, G. Joubert, C.J. Joubert, P. Judeel, J.P. Kok (12), D.J. Kok, H.J. Kriel, J.J. Kloppers, J.M. Kritzinger, H.W. Kok, A.D. Kotzé, A. Keys, D.A.F. Kruger, A. Kloppers, W.J. Klopper, C.J.S. Kotzé, D.P. Katzke, H.H. Kruger, K.A. Kruger, P.G. Labuschagne, J. le Roux, C. Labuschagne, A. le Roux, A.V. le Roux, J.R. Lindeque, J.N. Lindeque, B.J. le Grange, D. Labuschagne, F.J. Labuschagne, L. Labuschagne, A.F. Louw, A.J. leRoux, A.S. Labuschagne, J.C. le Roux, F.D. Labuschagne, I. le Roux, A.H.S. Labuschagne, J.M. Liebenberg, D.H. Möller, J.J. Marnewick, C.R. Mc Dermott, J.W. Meyer, A.M. Muller, J.B. Marnewick, J. Moore, J.F. Meyer, G. Myburgh, J. Muller, N.J. Maree, W.J. Muller, W.C. Matthews (12), J. Minie, S.F. Marais, J.F.W. Munnik, L.F. Myburgh, I. Marais, F.J.C. Martins, D.C. Marais, C.J.J. Matthyssen, H.C. Marsis, F.L. Moolman, F.W. Matthews, J.H. Matthews, M.D. Marx, P.J. Mans, J.G. Moolman, H. Meyer, J.H. Maartens, H.C. Minie, E. Möller, J.P. Nortjé (18), L.A. Nel, A.W. Nortjé, L.P. Nortjé, G.F. Nagel, W.J.J. Nagel (10), H. Nortjé, A.D.C. Nagel, H. Naudé, G. Niewoudt, J.P.J. Noortman, B.H. Nicholson, C.F. Naudé, W.J. Naudé, J.L. Nicholson, J. Nel,

C.C. Oosthuizen, S. Oosthuizen, J.P. Oosthuizen, C. Olivier, P.P. Oosthuizen, T.P. Oosthuizen, C.P. Oosthuizen, J.C. Oberholzer, J.L. Olivier, C.J. Olivier, F.S. Olivier, A. F. Opperman, A.J. Olivier, G.J. Olivier, J. Opperman, L.P. Oosthuizen, T.P. Prinsloo, S.J. Prinsloo, F. Prinsloo, F. Peacock, J. Prinsloo, M.F. Pretorius, M.J. Pretorius, E.W.H. Pistorius, C.W. Pistorius, J.S. Pullen, J.P. Pullen, H. Peens, D.P. Pretorius, J. Pretorius, N.M. Prinsloo, J.J.S. Pennels, P.A. Pretorius, J.M. Potgieter, J. Pullen, J.M. Peacock, A.L. Pienaar, J.M. Potgieter, J.J. Pienaar, J.H. Pienaar, F.W.T. Pistorius, J.S. Pretorius, P.J. Prinsloo, A.L. Pienaar, J.W. Pretorius, M.J. Pienaar, H. Pretorius, D.J. Prinsloo, W.J. Pieterse, F. Pieterse, L.C. Prinsloo, G. Pretorius, J.P. Prinsloo, S. Peach, D.W. Puller, G.J. Pretorius (16), J.R. Pieterse, M.J. Pieterse, A.J. Pretorius (15), J.A. Powell, J.G. Pretorius, A.P.C. Peyper, W.G. Pretorius, L.J. Pienaar, M.J. Pieterse, I.G. Potgieter, J.S. Roos (12), H.J. Rheeders, W.A. Ras, M.J. Redelinghuys, G.J. Rautenbach, J. Robbertse, C.J. Ras, J.L. Roos (20), L. Ras, G.H. Rautenbach, J.J. Roestorff, G.L. Roos, C. Rootman, A. Robinson, C.B. Smit, P. Swamers, F.A. Smith, A.J. Smit, J. Smit, J.H. Smidt, J.S. Smit, D. Strydom, J.Z. Strydom, P. Stols, M. Swarts, J. Schutte, W.J. Steenekamp, J. Strydom, J.F. Snyman, M.J. Steenekamp, N.J. Steinberg, M.A.L. Strydom, J.J. Scheffer, W.A. Steenkamp, P.J. Steenekamp, F.J. Steenkamp, J. P. Schutte, P. S. Snyman, J. E. C. Swart, T. L. Steyn, J. J. Steenekamp, J.C. Swanepoel, A.J. Schutte, J.M. Smit, J.S. Smith, A.N. Steyn, C. Steyn, O.J. Strydom, J.H. Steenkamp, J.N. Steyn, J.J. Strydom, S. Steffens, D.J. Strydom, P.J. Smit, G. Strydom, A.H. Steyn, J.W. Smit, H.S. Strauss, A.M. Saunders,

A. Steinman, T.L. Steyn, J. Schoeman, H.J. Strauss, N.J. Steenkamp, H.J. Smith (18), N.J.H. Steenekamp, J.C. Steenekamp (11), N.J.S. Steenekamp, J.H.Steenekamp, J.Smit, C. Steenekamp, J.C. Smuts, B.J.J. Strydom, J.L. Schmidt, F.C. Smit, L.C. Taljaard, D. Taljaard, N.J. Theunissen, J. Theron, J.M. Theunissen, H.F.H. te Boekhorst (12), S.A. Taljaard, P.J. Uys, C.J. Uys, E.M. Uys, H.C. van der Merwe (16), J. van Deventer, G. van den Berg, H.J. van Staden, S.J. van der Poel, J.H. Vorster, J.J. van der Merwe, I.J. vanWyk (10), L.A. van Heerden, M.J. van den Berg (10), J.P. van den Berg, J.J. van den Berg, A.J.W. van Wyk, P.J. Volschenk, T.J. van Wyk, F.J. van Eeden, A.J. van Tonder, J. Viljoen, J. van Zyl, W.M. van den Berg, N. van Rensburg, M. van den Berg, D. van Rensburg, W.J. van den Berg, C. van den Berg, G. van Wyk, A.J. van der Merwe, P. Viljoen, C.N. Venter, P. van Deventer, J. van der Merwe, A.J. van den Berg, C. van den Berg, A.J. van der Merwe, C.J.C. van Rooyen, A.W. Visagie, A.J. van Zyl, H. Viljoen, A.C. Visagie, J.J. van der Merwe, W. van Rensburg, A.J. Visagie, D. van Heerden, W.H.J. van Rensburg, J.J.F. van Zyl, J.A. van der Walt, J.A. van den Berg, J.A. van der Merwe, M.P. van Staden, J.J.C. van den Berg, J.C. van Dyk, E.H. van der Merwe, A.G. van Staden, W. Visagie, J.A. van Deventer, A. van der Bank, T.J. Visser, H.P. van den Berg, M.P. van Staden, J.J. van Niekerk, T.B. van Staden, G. Viljoen, J.A. van der Merwe (11), W.A. van den Berg, H.J. van Jaarsveld, D.A. Viljoen, S. van den Berg, A. van Delft, C.M.L. Visser, H.P. van Vuuren, F.S. van Staden, W.M. van Tonder, J. van Deventer, J.H. van Rooyen, D.J. van Wyngaarden, W.J.J. van der Merwe, T.P. van Rooyen, E.P. van der Linde, M.J. van Dyk, J.H. van der Merwe, J. van Vuuren, J.A. van Rensburg, P. van Zyl, A.C. Volschenk, D.J. van der Merwe, G. van der Merwe, M. Volschenk, D.C. van Wyngaarden, J.H. van Zyl, J.H. van Wyk, L.M. van Wyngaarden, J.A. Vorster, H. Vorster, J.F.P.J. van Deventer, A.T.P. van Rooyen, W. van den Berg, S. van der Merwe, P.H. van der Walt, H.D. van der Westhuizen (16), D.R. Vermeulen, M. van den Berg, J.H. van der Merwe, J.J. van der Merwe, G. van Emmenis, F. Vermaak, J. van Wyngaarden, M.A. van den Berg, D.J. van der Merwe, L.A. Visagie, E. van den Berg, H. van den Berg, A. van Staden, C.J.J. van Rensburg, G. van den Berg, S.G. van den Berg, I. Vorster, C.L. Visser, A. van Staden, W.J. van den Berg, O.C. Vermeulen, A.J. van Zyl, M. Welgemoed, M.J. Willemse, J.G. Wilgens, G. Wissing, J. Wissing, C.J.W. Woods, M.C.S. Willemse, J.H. Willemse, A. Watkins, J.L. Wolmarans, H.J. Zentgraf, C.J.S. Zietsman, T.G.Zietsman.

## Skribas

Ds. J.J. Kühn, D.H. Möller, J.P. Grobler, ds. P.S. Grobler, M.J. Redelinghuys, M.C. Myburgh, F.J.C. Martins, J.H.F. Viviers, F.J.C. Martins, J.M. Frey, C.P. Hattingh, D.C. Barnard, G.S. van der Merwe, P.J. Jonker, I.J. du Preez, L.J. Pienaar.

## Skribas vir registrasie

Mev. M. Grobler, C.P.N. Bolton, L.M. Coetzee, T.F.J. Steyn, D.J. Goossen.

## Kassiere

J. Arnoldi, D.H. Möller, M.W. Vorster, J.P. Grobler, ds. P.S. Grobler, M.P.H. Coetzee, M.J. Redelinghuys, A. Stafleu, H.S.L. du Plessis, H.J. Visser, J.H. Lotz, A.B. van N. Herbst, D.P. van Rooyen, J.L. Roos, J.J. Roestorff, H.J. Smith.

## Orreliste

Mej. Vorster, mej. Botha, P.B. Botha, mej. J. Norval, mev. J.W. Riemersma, mev. M. Grobler, S. Holzhausen, Willem Mathlener, mev. W. Papp.

## Kosters

P. Swamers, J. du Toit, P.B. Botha, J.A. van Niekerk, J.N. Lindeque, mev. A.E. de Villiers, E.M. de Villers, A.W. Harmse, J.C. Marnewick, J. Roos, N.J. Prinsloo, F. Grobler, I.J. le Roux, O. le Roux, C.J. Ras, N.M.J. Prinsloo, Z.L. Brits, C.B.J. Smit, S.G. Engelbrecht, T. Ayres, J.A. van Niekerk, J.S. Joubert, H.J. Smith.

## Gemeenteseuns wat predikante geword het

J. J. Kühn (1909), M.J.J. Redelinghuys (1955), H.R. Visser (1955), S.J. Botha (1961), J.J. Coetzee (1961), A. A. da Silva (1967), F. Beytell (1968), J.L.J. Smit (1978), K.D. Papp (1978), W.W. Papp (1980), M.A. Venter (I990).

## Die N.H.S.V.

Die Hervormde Vrouevereniging van Krugersdorp is onder leiding van ds. P. S. Grobler 7 Augustus 1929 gestig met mev. M. Grobler as voorsitter. Die doel van die vereniging is bepaal deur regstreekse behoeftes soos geldinsameling vir ´n orrel vir die kerk wat gebou moes word, Sondagskool, die plaaslike weeshuis, diakonale hulpverlening ensovoorts. ´n Hulporgaan vir die kerkraad het tot stand gekom. Funksies en basaars is gereël.

# N.H.S.V. 1991



1e ry M.P. Hinterlang, W. Papp, E.C. Fourie, M.H.P. van den Berg, M.J. de Vries, A.S.M. van Staden.
2e ry M.C. Pretorius, J.M. Blignaut, C.M. van den Berg, E. Groenewald, C. Botha, P.A. Pretorius, G.M. Jonker, J.M.M. Engelbrecht, S.H. Greeff, S.G. van den Berg, M.E. Wheeler, M.C. Herbst, J.C. Goosen, E.M.J.J. Pretorius.
3e ry H.M. Herbst, H.V. van Zyl, U. Pienaar, A.F.M. Nel, A.J. Vorster, J.E. MUlder, C.P. Bothma, E.M.P. Smith.

Helaas ontbreek korrespondensie en notule oor lang periodes en dit is nie moontlik om ´n volledige verslag van werksaamhede op te stel nie. Die kerk is gebou, ´n besonder waardevolle orrel is geïnstalleer en al ontbreek gegewens kan aangeneem word dat die Susters van die gemeente aansienlike bydraes daartoe gelewer het.

Die vereniging het gegroei, in 1940 deel geword van die N.H.S.V. en daardeur van die barmhartigheidswerk van die ganse Hervormde Kerk. Behalwe diensbaar in plaaslike en gemeentelike hulpverlening het die N.H.S.V.-tak van Krugersdorp ook medeverantwoordelikheid begin aanvaar in die welsynswerk van die Kerk: talle inrigtings vir kinders en bejaardes, opleiding van predikante en maatskaplike werkers, affiliasie by talle liefdadigheids-, kulturele en wetenskaplike instansies, algemene noodleniging, sending, Bybelverspreiding ensovoorts. Op allerhande maniere is vir dié doel geld ingesamel.
Gemeentelik was die Susters ´n aantal jare aktief behulpsaam met die werksklas in Burgershoop, wat die eerste maatskaplike werkster van die Ondersteuningsraad, mej. J. van Bochove, in Maart 1952 begin het. Tydens die bou van die pastorie in 1965 / 66 het hulle nie geaarsel om te help nie waar bome gekap is vir die steierwerk vir die bouery en waar man, vrou en kind saamgespan het. Agt maande lank het die susters elke Saterdag twee keer die werkers van verversings voorsien.

Breekgoed, eetgerei, gordyne en ´n klavier is vir die gerestoureerde kerksaal aangekoop. Die feestelike ingebruikneming van saal en nuwe pastorie is deur die susters gereël. Die hele tak het ingespring om die gesin van ds. Papp, wat weens die afstigting van Krugersdorp-Noord die pastorie in Bodensteinstraat moes ontruim en binne twee jaar drie keer moes verhuis, by te staan. Kos en blomme is vir maande lank aangedra. Die pastorie was die trots van die hele gemeente.

Deur die jare het die samelewing ingrypend verander, wat beleidswysiging en groot aanpassingsvermoë vereis het. Vrouens wat nie ´n beroep uitoefen nie, is tans uitsonderings. Ouer vrouens versorg en vervoer kleinkinders. Bejaardes word selde deur hulle kinders versorg. Skole en hoër onderwysinstellings stel sowel aan studente as aan hulle ouers eise wat vroeër nie ´n faktor was nie. ´n Professionele benadering tot die hantering van die problematiek van ons tyd het noodsaaklik geword. Dit bring meer moontlikhede tot doeltreffender hulpverlening, maar lê teselfdertyd op elke vlak van versorging, opvoeding en opleiding swaar laste op elke huisgesin. Vergaderings is vanweë gebrek aan tyd en vervoer geminimaliseer. Daar is minder ontspanning en aanmerklik meer spanning. Die werk wat gedoen moet word rus al te dikwels op die skouers van enkele gewilliges en hulle dra ´n dubbele las. Daar moet intensief gesoek word na moontlikhede om die so nodige geld in te samel. Tuisnywerhede neem die plek van straatverkopings in. Groot onthale, wat vroeër ´n groot bron van inkomste was, word tans behartig deur professionele spyseniers, wat oor betaalde personeel beskik en daaruit ´n bestaan maak.

Nogtans het die geld dikwels op die mees wonderbaarlike wyse ingekom. En ondanks kommerwekkende omstandighede kon die N. H. S. V. van Krugersdorp nog altyd sy verpligtinge teenoor die kerk nakom . In die afgelope tien jaar is minstens R25 000 vir welsynswerk bewillig, daarbenewens is inrigtings buite die kerk ook ondersteun. Waar nodig is geld bestee vir diakonale hulp. En minstens R15 000 is bygedra tot die geweldige onkoste wat die kerkraad moes aangaan vir noodsaaklike projekte soos die restourasie van die kerk, herstel en uitbreiding van die orrel, ´n minibus vir die vervoer van bejaardes en vir jeugwerk, matte, doopvont, tuinuitleg en besproeiing, omheining van die kerkterrein ensovoorts.

Behalwe geldinsameling is siekes en bejaardes besoek en vervoer, hulp en bystand verleen by begrafnisse, verversings bedien by alle moontlike geleenthede - ook sonder vergoeding - waar dit louter liefdesdiens was. Die susters is die stukrag by elke basaar. Die ledetal bly min of meer konstant, lief en leed word gedeel en daar heers ´n sterk verbondenheid. Die N. H. S. V. het nie net bestaansreg nie, hy is onontbeerlik. Hy is en bly dienswillig en getrou. Hy verrig sy taak met toewyding en geloofsvertroue, gevoed deur dankbaarheid en toekomsverwagting

## My pa – ds. Kálmán Papp

Met die deurlees van die manuskrip van dié Eeufeesgedenkboek in September 1991 was dit vir my duidelik dat my pa, met uitsondering van enkele geskiedenisfeite, nie sy eie dienswerk van veertig jaar in die gemeente volledig beskryf het nie. Dit is 'n taak vir toekomstige geskiedskrywers.

Tog meen ek dat dié gedenkboek nie volledig sal wees nie sonder 'n mate van erkenning aan die dienswerk van ´n dienaar van die Woord wat sy loopbaan bekroon mag sien met die afsluiting van ´n eeu se gemeentegeskiedenis. Wat veral vermeldingswaardig is, is die feit dat my pa na my beste wete die enigste predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika is wat sy ganse dienstermyn van 40 jaar in dieselfde gemeente gedien het. Daarom is dit vir my as oudste seun 'n besondere voorreg om by dié unieke geleentheid, waar die eeufees van die gemeente en die emeritaat van my pa saamval, aan hom hulde te betoon vir wat hy in daardie tyd vir ons as gesin en vir die kerk en gemeenskap beteken het.

Dit sou myns insiens onvanpas wees om 'n volledige biografie van my pa in die gedenkboek van die gemeente op te neem. Boonop sou sy lewensgeskiedenis, wat ryk is aan die interessantste ervarings en gebeurtenisse, minstens net só 'n dik boek regverdig. In die lig van die feit dat hy uit Hongarye na Suid-Afrika geïmmigreer het en in die Stamregister van die Suid-Afrikaanse Volk as stamvader van die Papp-geslag aangeteken word, meen ek nogtans dat minstens enkele biografiese gegewens in dié hoofstuk genoem behoort te word.

As seun van ds. Kálmán Papp van die Hongaarse Hervormde gemeente Mándok in die Hongaarse platteland, en Mária Bogdányi, wat self 'n predikantsdogter was , is my pa die sesde geslag in ´n onafgebroke lyn van Hervormde predikante. Sy voorgeslag, wat hoofsaaklik uit predikante en onderwysers bestaan, kan tot 1759 teruggevoer word.

Kálmán Papp is as die oudste van drie kinders op 2 Mei 1924 in Mándok gebore. Toe sy pa op 40 aan mangelontsteking oorlede is, was hy maar tien jaar oud. Hy onthou nog goed hoedat ouderlinge die stoflike oorskot van sy pa op hul skouers van die kerkgebou tot by die begraafplaas gedra het, gevolg deur die gemeente.

Die gesin het daarna na Miskolc verhuis, waar die jong weduwee van 32 jaar met die ondersteuning van albei oumas, ook weduwees, die drie kinders grootgemaak het. Later is sy pa op ´n heuwel langs die kerk in Miskolc herbegrawe. Die kinders het hulle onderrig by plaaslike kerkskole ontvang, waar musiek, sang en kuns verpligte vakke was. My pa het reeds in sy skooljare en later ook op universiteit in orkeste viool gespeel en in kore gesing.

In Junie 1942 het my pa aan die Hervormde Hoërskool van Miskolc gematrikuleer. Daarna het hy by ´n tante in Debrecen gaan woon om daar in die teologie te gaan studeer. Die Universiteit van Debrecen is reeds in 1531, kort na die Kerkhervorming, gestig en staan bekend as die universiteit van die "Calvinistiese Rome". Sy pa het sy teologiese opleiding aan dieselfde universiteit ontvang.

Benewens musiek het hy ook 'n groot belangstelling in die skietkuns openbaar. Hy het by geleentheid in sy eerste studiejaar nie kans gesien om 'n eksamen onvoorbereid te gaan aflê nie, en het op die universiteit se skietbaan vir 'n belangrike byeenkoms gaan oefen. Maar professor Kálmán Kállay het hom met ´n huurmotor laat haal om die eksamen af te lê. Met skaamte en baie geluk het hy die eksamen wel geslaag. In ´n volgende studiejaar het hy skyfskietkampioen van al die Hongaarse universiteite geword en uiteindelik ook sy studie in 1946 met welslae voltooi. Dieselfde professor Kállay, wat klaarblyklik groot verwagtinge van hom gekoester het, het hom later aanbeveel vir ´n nagraadse studiebeurs van die Universiteit van Utrecht in Nederland.

Ná die Tweede Wêreldoorlog het daar wanorde in Hongarye geheers. Agtergeblewe Russiese soldate het rondgeswerf en die land geplunder, en dit was nie moontlik om dadelik na ´n normale studielewe terug te keer nie. Die toekoms vir ´n teoloog het maar duister gelyk en dit het hom laat besluit om ´n jaar of wat afstand te neem en die aanbod van 'n beurs van die Universiteit van Utrecht, die Stipendium Bernardinum, met dankbaarheid te aanvaar. Saam met vyf ander Hongaarse teoloë is hy in 1947 na Nederland vir nagraadse studie.

Die Stipendium Bernardinum het ´n interessante oorsprong. In 1761 het Daniël Bernard, ´n Nederlander van Duitse afkoms wat baie ryk geword het in die Nederlandse koloniale gebiede, 9 000 pond sterling aan die Universiteit van Utrecht geskenk. Die doel van die skenking was om uit die jaarlikse rente daarop by te dra tot die studiekoste van twaalf Duitse of Hongaarse teologiestudente. Dié skenking is verbind aan ´n historiese gebeurtenis waarvan min mense kennis dra. Terwyl die Nederlandse admiraal Michiel Adriaanszoon de Ruyter in 1675 in die Middellandse See was om die Spanjaarde teen die Franse vloot te ondersteun, het die State-Generaal van Nederland hom opdrag gegee om die lot van 47 Calvinistiese en Lutherse predikante te ondersoek wat in Hongarye deur die Habsburgers gevange geneem en na Napels weggevoer is omdat hulle geweier het om die Roomse geloof aan te neem en hulle ampte neer te lê. Napels was destyds ´n Spaanse koninkryk. Die gevange predikante het op Spaanse galleiskepe in boeie slawe-arbeid verrig en baie lyding verduur. Uit baie dele van Europa het protes opgeklink teen hul gevangenskap en mishandeling.

Admiraal De Ruyter is aanvanklik vir ses maande na die Middellandse See gestuur en het op die punt gestaan om na Nederland terug te keer. Die bevelvoerder van die Spaanse vloot, prins De Montesarchio, is op daardie tydstip ernstig deur die Franse vloot bedreig en het De Ruyter se seemanskap en hulp dringend nodig gehad. Hy het op allerhande maniere probeer om De Ruyter daar te hou en hom gesmeek om ten minste eers na Napels te vaar. De Ruyter het ingewillig op voorwaarde dat die Hongaarse gevangenes deur die onderkoning van Napels, die markies De Los Vallez, vrygelaat word. Net 22 van die Hongare het oorleef en ná hul vrylating na Switserland en Nederland uitgewyk.

Uit dankbaarheid teenoor De Ruyter is daar in 1895 naby die Groot Hervormde Kerk en die teologiese Collegium in Debrecen ´n standbeeld vir hom opgerig. Die name van al die Hongaarse predikante is op die marmervoetstuk van die standbeeld uitgegraveer, met die teks uit 1 Tim. 4:7 - "Ek het die goeie wedloop afgelê; ek het die wenstreep bereik; ek het gelowig end-uit volgehou". Dieselfde teks kom ook voor op die grafsteen van my oupa in Miskolc.

Sedertdien kom die teologiestudente van die Universiteit van Debrecen jaarliks op Hervormingsdag by dié standbeeld byeen om die bevryding te herdenk en kranse te lê, onder die geklank van ´n spesiale klok in die Groot Kerk. In Nederland doen die Hongaarse teoloë dieselfde by die graf van De Ruyter langs die Nieuwe Kerk in Amsterdam. Met die 300-jarige herdenking van dié gebeurtenis in 1975 is ´n gedenkdiens deur Hervormde Hongare en Nederlanders in die Maranathakerk van die Nederlandssprekende gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Johannesburg gehou. Dié diens is deur my pa en ds. F. Houwert waargeneem .

Bykans twee jaar lank het my pa aan die Universiteit van Utrecht gestudeer onder professore J. Severyn, H. W. Obbink en A. H. Edelkoort met godsdiensgeskiedenis as hoofvak. Aan dié universiteit het hy ook my ma ontmoet. Ná die kommunistiese bewindsoorname in Hongarye ná die Tweede Wêreldoorlog, het hy besluit om nie daarheen terug te keer nie, maar soos vele Hongare te emigreer.

Op versoek van die Nederlandse Hervormde Kerk het die Algemene Kerkvergadering hom in 1949 as nagraadse teologiese student van die kerk aan die Universiteit van Pretoria toegelaat en hy het na Suid-Afrika geïmmigreer. My ma het hom 'n jaar later gevolg. Aan die Universiteit van Pretoria het hy gestudeer onder professore H.P. Wolmarans, B. Gemser, S.P. Engelbrecht, A. van Selms en A.S. Geyser. Nadat hy homself vertroud gemaak het met die Afrikaanse taal en kerkgeskiedenis en die proponentseksamen afgelê het, is hy op 18 April 1951 tot die evangeliebediening toegelaat.

Professor Gemser het hom op 2 Junie 1951 in Pretoria in die huwelik bevestig met Wilhelmina Schilling, dogter van Diederik Hendrik Schilling en Louise Clasine Nellie Porrey. My ma is in Nederland gebore, maar is van Frans-Duitse afkoms. Haar Franse voorouers was Hugenote wat in Nederland ´n tuiste gevind het.

Op versoek van ds. J.G.M. Dreyer, wat Europa toe moes gaan, het my pa drie maande in die gemeente Potchefstroom waargeneem. Daarna het hy twee maande in die gemeente Witbank, wat in daardie stadium vakant was, uitgehelp. In September is hy deur die kerkraad van Krugersdorp beroep as medeleraar vir ds. W.F.H. Huyzers. Professor S.P. Engelbrecht het hom op 4 November 1951 daar georden en bevestig, op die sestigste verjaarsdag van die gemeente.

Terwyl hy in Potchefstroom waargeneem het, het my pa kennis gemaak met ´n Hongaarse ingenieur, mnr. J. de Szabó, wat hom gevra het om gereeld eredienste vir Hongaarse immigrante in Johannesburg te hou. Aanvanklik is die kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde gemeente Johannesburg vir dié doel beskikbaar gestel en later die Maranathakerk van die Nederlandssprekende gemeente. Sedertdien vind daar op die eerste Sondag van elke maand asook op Paasfees en Kersdag, wanneer Nagmaal bedien word, vir die Hongaarse gemeenskap ´n erediens plaas. As kind is ek gereeld saam met my pa na dié eredienste. Hy is vandag nog die enigste Hongaarssprekende predikant in die land.

Ná die Hongaarse revolusie in 1956 is my pa deur die Kerk gevra om om te sien na die belange van die Hervormdes onder die ongeveer 1 200 Hongaarse vlugtelinge wat deur Suid-Afrika opgeneem is. Die kerkraad van Krugersdorp het hom 'n hele paar maande lank toegelaat om met die inskakeling, huisvesting en werkverskaffing van die Hongare te help.

Met die hulp van my pa het my ma Hongaars aangeleer en in 1969 met ´n Nederlandse visum na Hongarye gegaan om haar skoonfamilie die eerste keer te ontmoet. Sy het die graf besoek van my oupa en ook professore László Pákozdy van Boedapest en Károlyi Erdös van Debrecen, die leermeester van my pa en oupa, ontmoet. Laasgenoemde was toe reeds ses-en-tagtig. Aan my ma se versoek om ´n Hongaarse formulierboek te bestel, kon hy nie voldoen nie, omdat dit onverkygbaar was. Tog het hy die moeite gedoen om eiehandig ál die formuliere oor te tik en aan haar te gee. Dié groot werk het hy afgesluit met die woorde: "Kálmán, bly getrou aan jou roeping".

In 1975 het die Kerk my pa versoek om dr. C.J. Mans van Krugersdorp-Oos, wat in 1974 oorlede is, as pastorale hulp van die gemeente Outjo in die destydse Suidwes-Afrika op te volg. Sewe jaar lank het hy dié gemeente elke maand besoek.

Die gemeente Outjo het aanvanklik erediens gehou in ´n kerksaal wat van die plaaslike Nederduitse Gereformeerde gemeente gekoop is. In 1978 is dié kerkgebou onder my pa se leiding omskep in 'n funksionele kerkgebou en saal in die Kaaps-Hollandse boustyl, kompleet met ´n kloktoring en slaweklok, wat hy ontwerp het. Hy het die deure van die kerkgebou in Krugersdorp laat vervaardig en per spoor na Outjo gestuur. In 1982 het die twee N.G. gemeentes van Outjo vanweë verminderde lidmaattal saamgesmelt en die bykans nuwe kerkgebou van die gemeente Outjo-Wes aan die Hervormde gemeente aangebied in ruil vir die gerestoureerde kerkgebou, met die doel om dit weer as saal te gebruik. Vir die Hervormde gemeente was dit ´n baie gunstige transaksie en die aanbod is aanvaar. Professor J.P. Oberholzer, wat destyds voorsitter was van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, het spesiaal saam met die administrateur van die Kerk, mnr. A.B. van N. Herbst, na Outjo gegaan vir die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou.

In die lig van die hoë reiskoste en die feit dat die gemeente Krugersdorp die volle aandag van sy predikant geverg het, is die bearbeiding van Outjo in 1983 oorgedra aan ds. P.J. van der Merwe, wat sy militêre diensplig as kapelaan in die Suidwes-Afrikaanse Polisie op Otjiwarongo verrig het.

Omdat statistiese gegewens onvolledig is en my pa ook in ander gemeentes doop bedien, geloofsbelydenis afgeneem en huwelike bevestig het, is dit nie moontlik om presiese getalle te noem nie, maar by benadering is 2 500 kinders deur hom gedoop, 2 000 nuwe lidmate bevestig en 1 200 pare getroud.

Behalwe dat hy ´n tyd lank lid was van die weeshuisdireksie van die kerk, het hy homself ook in die plaaslike gemeenskap diensbaar gemaak. Hy het onder meer gedien in die skoolkomitee van die Laerskool Krugersdorp-Noord, waar al sy kinders hul laerskoolonderrig ontvang het. Hy was ook baie jare lank lid en sewentien jaar voorsitter van die skoolkomitee van die Laerskool Burgershoop. Hy was ook 'n aantal jare lid van die Krugersdorpse Rapportryerskorps en lid en voorsitter van die Paardekraal-Feeskommissie. Die huidige feeskommissie van Paardekraal het hom dan ook in dié besondere feesjaar vereer deur hom as spreker te nooi vir die Geloftefees wat DV op 16 Desember 1991 plaasvind.

Vanweë sy veelsydigheid is dit baie moeilik om kortliks ´n beeld van hom as mens te skets. Op weinig gebiede kan hy nie leiding en raad gee nie en dit is vir hom 'n uitdaging om dit wat hy nog nie weet nie, onmiddellik na te slaan en uit te vind. Hy ervaar dit as 'n vreugde maar ook as sy plig om verworwe kennis oor te dra aan enigeen wat hoegenaamd belangstelling toon. Gevolglik besit hy 'n aansienlike biblioteek, wat nie net teologiese boeke bevat nie, maar ook talle werke oor die wetenskap en kuns.

Die Afrikaanse Kultuurraad van Krugersdorp het my pa in 1970 genader om 'n uitstalling te reël ter viering van die 150ste bestaansjaar van die Bybelgenootskap van Suid-Afrika. Die uitstalling het wye belangstelling geniet en is deur duisende mense besoek. Dit het onder meer 'n foto-uitbeelding van die geskiedenis van die Bybel bevat, 'n uitstalling van ou manuskripte en vertalings asook 'n verskeidenheid posseëls met Bybelse temas, wat my pa deur die jare versamel het. ´n Groot deel van die uitstallingsmateriaal het hy versamel of self vervaardig. Die welslae van die uitstalling word bevestig deur die feit dat die kerk hom kort daarna die pos Sekretaris in Kerkverband by die Bybelgenootskap van Suid-Afrika aangebied het.

Die samestelling van dié Eeufeesgedenkboek het sy belangstelling in die geskiedenis in die algemeen, maar in die besonder in die Suid-Afrikaanse geskiedenis, verder aangewakker en hy het hom daarin meer verdiep as menige gebore Suid-Afrikaner.

Sy tálente is legio en dit het veral na vore gekom in al sy stokperdjies. Die belangrikste en mees ontwikkelde is sekerlik fotografie, wat by die saamstel van dié gedenkboek baie nuttig was. Feitlik al die foto's en reproduksies van ou foto's is sy eie handewerk.

Maar my pa is ook 'n praktiese mens, wat hom steeds daarop toegelê het om die vaardighede aan te leer waaroor 'n predikant veral in dié tye behoort te beskik. Kenmerkend is sy geduld en verdraagsaamheid, respek vir sy naaste, warm spontaneïteit, grenslose hulpvaardigheid en offer-

vaardigheid, sin vir humor en liefde vir mens en dier. Almal wat hom goed ken, kon op die een of ander manier in sy gawes deel en van hom leer. Daarvoor dank ons bo alles ons Skepper en Meester wat hom waardig geag en toegerus het om in die voetspore van sy voorouers maar ver van sy geboorteland hier die evangelie met woord en daad te verkondig.

Die grenslose lojaliteit en onbaatsugtige ondersteuning en bystand van my ma, het daartoe bygedra dat my pa aan die einde van sy heeltydse bedieningstyd kan terugkyk op 'n ryk en vol lewe. Deurgaans was sy vir hom 'n steunpilaar en hulp, wat ook haar veelsydige gawes in diens van die gemeente en die kerk aangewend het. Haar rol en aandeel in die gemeentegeskiedenis van die afgelope 40 jaar is uit die aard van die saak nie so opvallend, maar tog nie minder belangrik nie. Op 'n beskeie en onopsigtelike wyse het sy haar pligte as predikantsvrou, orreliste en administratiewe beampte met groot toewyding nagekom. Saam het hulle dienswerk verrig en bakens gebou wat nie vergeet sal word nie.

Mag ons hulle nog baie jare by ons hê as ouers, vriende en voorbeelde. Mag hulle in rus en vrede voortgaan met hulle liefdestaak op aarde, so lank as wat dit God behaag.

Matteus 5:5 *"Geseënd is die sagmoediges, want hulle sal die nuwe aarde ontvang."*
Matteus 5:9 *"Geseënd is die vredemakers, want hulle sal kinders van God genoem word."*

Kálmán D. Papp.

